# INHOUD


Voorwoord ........ i

Hoofstuk 1 Kerkreg 'n Dienende Reg? ........ 1
- Kerk en geloof neem reg in diens ........ 1
- Kerkreg 'n dienende reg ........ 3
- Kerkorde neerslag van kerkbegrip ........ 4

Hoofstuk 2 Kerkorde en Kerkregering in die NG Kerk Vandag: Reformatories en Dordts? ........ 7
- Die DKO, die NGK-KO en die ampte ........ 8
- Die DKO, die NGK-KO en kerkvergaderings ........ 10
- Die DKO, die NGK-KO en die werk van die kerk ........ 12

Hoofstuk 3 'n Eietydse Kerkorde? ........ 15
- Die DKO en die NGK-KO: Eietydse probleme hanteer ........ 17
- Die DKO en NGK-KO: Eietydse elemente in die verhouding kerk en staat ........ 18
- Slotopmerking ........ 20

Hoofstuk 4 Die Uitleg van 'n Kerkorde: 'n Eie Wetenskap? ........ 21
- Teleologiese hermeneutiek ........ 22
- Sistematiese hermeneutiek ........ 22
- Historiese hermeneutiek ........ 23
- Strukturele hermeneutiek ........ 24
- Taalkundige hermeneutiek ........ 25
- Rasionaliteit as eksterne faktor ........ 25

Hoofstuk 5 Dienste of Ampte en Gesag? ........ 27
- Spiritualistiese kritiek teen ampsgesag ........ 27
- Demokratistiese aversie teen ampsgesag ........ 28
- Ampsdiens en gesag: 'n Christokratiese benadering ........ 29
- Dingemans weerlê ........ 30
- Ampsdiens onfeilbaar? ........ 31
- Slot: Gesagsreg of plasingsreg? ........ 31

Hoofstuk 6 Predikantstatus? ........ 33
- Amp in die gemeente ........ 34
- Bevoegdheid 'n kerklike saak ........ 35
- Die NG Kerk en bevoegdheid as proponent en predikant ........ 36
- Slot: Diens deur dienaars ........ 37

Hoofstuk 7 Net Drie Besondere Ampte? .... 39
Die Bybelse uitgangspunt .... 40
Anti-hiërargiese beginsel .... 40
Eenheid en verskeidenheid .... 41
Drie ampte sinvol, maar… .... 42
Mensebehoeftes klop met drieledige amp .... 42
Nie net drie besondere ampte .... 43

Hoofstuk 8 Die Pion van die Ouderling? .... 45
Ouderling deel in konstantes en eietydse toepassings .... 46
Die anti-hiërargiese beginsel .... 47
Die Ouderling as 'n "Pion" Verteenwoordig Christus .... 48

Hoofstuk 9 Kerkvergaderings: 'n Anti-Hiërargiese Benadering .... 51
Vergaderings verskil in opdrag, maar nie in waardigheid .... 52
Kerkvergaderings nie hoër en laer, maar waaier uit na meerdere vergaderings 53
Meerdere vergaderings hanteer nie sake van mindere vergaderings .... 54

Hoofstuk 10 Wat Hoort op die Agenda van Kerkvergaderings? .... 57
Kerklike sake op kerklike wyse nie volhoubaar .... 58
Differensiëring en nie kompartementering .... 59
Beperking setel in invalshoek .... 60
Op 'n kerklike wyse .... 60
NGK-KO se formulering .... 61

Hoofstuk 11 Kerkverband van en vir Gemeentes .... 63
Inleidend .... 63
Kerkverband 'n verband van gemeentes .... 63
Kerkverband moet gemeentes versterk .... 65

Hoofstuk 12 Waarom Sinodes? .... 69
Historiese perspektief .... 69
Waardering .... 71
Die NGK-KO beoordeel .... 72
Slot .... 73

Hoofstuk 13 Oor Kerkleiers en Moderators .... 75
Argumente ten gunste van "kerkleiers" met "uitvoerende" magte .... 76
Aard van kerklike uitsprake .... 76
Anti-hiërargiese kerkvergadering .... 77
Sekere gebruike in NG kerk tog hiërargies? .... 78
Slotoordeel .... 79

Hoofstuk 14 Skrif en Belydenis, Eenheid en Kerkverband ........................ 81
Die oorsprong en aard van die kerk volgens skrif en belydenis ........................ 81
Kerklike eenheid ........................ 83
Skriftuurlike en belydenisvoorskrifte vir kerkverband? ........................ 84
Meer as een soort kerkverband ........................ 85
Skrif en belydenis sê iets, nie alles van een kerkverband ........................ 87

Hoofstuk 15 Eredienste Toon die Karakter van die Kerk ........................ 89
Amptelik is ook reg ........................ 90
Aspekte van die erediens kerkregtelik benader ........................ 93
Die inhoud van die prediking ........................ 94
Slot ........................ 95

Hoofstuk 16 Sakramente is Sigbare Woorde ........................ 97
Sakramente het vier aspekte ........................ 98
Sakramente dra amptelike karakter ........................ 98
Woord deel van sakramentsbediening ........................ 99
Wie mag die sakramente gebruik? ........................ 100
Skrif en sakramentsgebruike ........................ 101
Slot ........................ 102

Hoofstuk 17 Kerkjeug is Kerk ........................ 103
Waarom en wanneer artikel 50? ........................ 103
Inhoud huidige artikel 50 ........................ 105
Inhoud huidige artikel 50.2-50.4 ........................ 106
Slot ........................ 107

Hoofstuk 18 Die Kerklike Tug: 'n Anachronisme? ........................ 109
NGK-KO en kerklike tug: vertrekpunte ........................ 110
Geredde sondaars ........................ 111
Vrees vir hersiening deur die burgerlike hof ........................ 111
Kerklike tribunale? ........................ 113
Die aanvang van die tugondersoek ........................ 113
Die tugondersoek ........................ 115
Die toepassing en opheffing van tugmaatreëls ........................ 116

Hoofstuk 19 Ekumene ook Ordelik? ........................ 119
Twee faktore bepaal NG ekumene tot 1990/1994 ........................ 120
NGK-KO: 'n sirkelbenadering ........................ 122
Eenheid in NG kerkfamilie ........................ 123

Hoofstuk 20 Kerk, Staat en Samelewing .................................................. 125
Die DKO: kerk en staat .................................................. 126
Die GKSA-KO: kerk en staat .................................................. 127
Die NGK-KO 1962: kerk en staat .................................................. 127
Die NGK-KO 1998: kerk en staat .................................................. 129
Die NGK-KO 2007: kerk en samelewing .................................................. 129
Slot: die kerk in Suid-Afrika as profeet vir die samelewing .................................................. 130

Literatuurlys .................................................. 131

Bylaag: NG Kerkorde 2007 .................................................. 141

Die Kerkorde .................................................. 141
Hoofstuk 1 Die belydenis en orde van die kerk .................................................. 141
Hoofstuk 2 Die ampte van die kerk .................................................. 141
Hoofstuk 3 Die vergaderinge van die kerk .................................................. 148
Hoofstuk 4 Die arbeid van die kerk .................................................. 155
Hoofstuk 5 Kerklike opsig en tug .................................................. 159
Hoofstuk 6 Betrekkinge van die kerk na buite .................................................. 166

# VOORWOORD

Hierdie publikasie het ten doel om aan die leser 'n inleidende greep op die gereformeerde kerkreg te gee. Daarom konsentreer dit op temas wat oor die hele spektrum van die gereformeerde kerkreg verspreid lê.

Die boekie probeer ook om relevante agtergrondinligting vir al die artikels van die Kerkorde van die NG Kerk (2007) te verskaf, maar is in dié opsig nie volledig nie. Ek het my doelbewus daarvan weerhou om net oor bestaande artikels as gepositiveerde kerkreg te skryf. Ek wou meer van die agtergrond, inleidingsvrae en veral 'n normatiewe kerkreg maak.

Dit was my geëerde voorganger, wyle Professor EPJ Kleynhans, wat graag tussen die *ius constitutum* (die heersende kerkreg of bestaande kerkordes) en die *ius constituendum* (die normatiewe kerkreg) onderskei het.

Soos wat hy met sy vier boeke oor die gereformeerde kerkreg meer as 'n dekade gelede 'n basis vir voorgraadse onderrig wou skep, so wil ek met hierdie werkie.

Dit gaan egter om meer as dit. Hiermee hoop ek ook om 'n gevorderde gesprek oor gereformeerde kerkreg vandag te stimuleer. Dit gaan om – in die woorde van Professor Willie Jonker uit 1965 – die regering van Christus in sy kerk.

PIET STRAUSS
Universiteit van die Vrystaat
Bloemfontein
Mei 2010

# HOOFSTUK 1

# Kerkreg 'n Dienende Reg?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-Kerkorde Artikels 1 en 2*

Dit is die gereformeerde Nederlander Jan Plomp wat die woordjie "*dienstrecht*" as een van die kenmerke van 'n verantwoorde kerkreg aanbied.

Hy kwalifiseer dit onmiddellik. Volgens hom is daar in die gemeente geen plek vir die heerskappy van "wie ook" nie. Hy betrek Markus 10:44 hierby: "... *elkeen onder julle wat die eerste wil wees, moet julle almal se dienaar wees"*.

Hierdie opmerking van Plomp lê ingebed in sy betoog dat die kerkreg as 'n eiesoortige reg christologies-ekklesiologies gefundeer moet word omdat die Christokrasie die *"Grundrecht"* vir die kerkreg en daarom die ordening van die gemeente moet wees. Daarmee oordeel hy dat die kerkreg van *"Biblische Weisungen"* of Bybelse grondlyne gebruik moet maak omdat Christusgesag Woordgesag is en die Skrif geen klaargemaakte kerkorde bevat nie. Met sy *"Biblische Weisungen"* in 'n Christologies-ekklesiologiese perspektief sluit hy aan by die Duitsers Karl Barth en Erik Wolf (1992:38-40; vgl. Barth 1967:679 vv. en Wolf 1961:8, 24, 73 vv.).

Op hierdie standpunt is kerkreg *"diensreg"* of 'n dienende reg omdat hy in sy poging tot 'n ordening van die kerk van Bybelse grondlyne as maatstaf uitgaan en op hierdie manier die Skrif aan die kerk bedien.[1]

Hiermee kies Plomp teen twee onaanvaarbare rigtings in die kerk.

Die eerste is die Luthers-georiënteerde bewering van die Duitse juris Rudolph Sohm in die laat 19de eeu dat die wese van die reg met die wese van die kerk in stryd is (Sohm 1923:1). Dié standpunt vind steeds navolgers (Barth 1967:679; Strauss 2007a:203). Plomp (1992:37) vind dit meer aanvaarbaar as Sohm se "reg" met algemene reg of "swak kerkreg" vervang word.

Die tweede tendens waarteen Plomp dit het, is wat hy die "burokratisering" van die kerkreg noem. Dit gebeur wanneer die reëls van die kerkreg en die organisasie van die kerk 'n selfstandige mikpunt word én die kerkreg sy gestalte van 'n dienskneg – in diens van die heerskappy van die Woord – verloor.

Sy reaksie op Sohm is ook 'n reaksie teen die charismatiserende neiging om die ordening van die kerk ná die boek Handelinge as onkerklik en ongeestelik – en los van die leiding van die Heilige Gees – af te maak (Plomp 1992:34-35).

## Kerk en geloof neem reg in diens

Vanuit 'n Christelik-normatiewe of Bybels-Reformatoriese visie op die samelewing word dit aanvaar dat alles in die skepping met alles of elke aspek van die lewe saamhang.

1 Smit (1984:57) praat van die kerkorde – prinsipieel gesien – as 'n dienskneg van die Woordverkondiging.

Dit lei tot die insig dat die skepping, waarbinne die mens se geestes- of kultuurlewe, 'n verskeidenheid – gekoppel aan die verskillende aspekte van die skepping – binne 'n samehangende eenheid vertoon. Hierbinne word die kerk as samelewingstruktuur – normatief beskou – deur die geloofsaspek (as Christelike geloof) gekwalifiseer, het dit 'n eie aard as geloofsinstelling én funksioneer dit in samehang met die ander aspekte van die lewe. 'n Samehang wat norme vir die kerklike lewe blootlê omdat die geloof telkens die kern van die ander aspekte, let wel, *in diens neem* (Dooyeweerd 1968:11 vv.; Strauss 1982:28 vv.).

Die geloof neem byvoorbeeld die kern van die liefde, naamlik trou, in diens en ontwikkel so die eise van Woord- of belydenisgetrouheid as norme vir die geloof. Net so stel die kerkreg as 'n geloofsreg die eise van regverdigheid of regsewewig. Dit verklaar die "Bybelse" siening van gereformeerde kerkregtelikes dat die kerklike tug regverdig en billik toegepas moet word en dat die reëls van natuurlike geregtigheid 'n "natuurlikheid" in kerklike tugsake is (Du Plooy 2007:18 vv.). Al is die kerk met sy geld nie op finansiële nie, maar evangeliese wins ingestel, moet hy in terme van sy geloofsoogmerke nie met geld mors nie, maar evangeliese waarde daarvoor kry. Sosiale omgang en verkeer in geloofsdiens stel die eis van geloofsgemeenskap aan die gemeente; harmoniese gestaltes is nodig by die ontwerp van die kerkgebou in sy gerigtheid op God en in die simboliese uitleg van die liturgiese ruimte; historiese taal- en dogmabeheersing is nodig vir die verwoording van geloofsbelydenisse; en analitiese geloofsdenke blyk uit die aanhang van die ware teenoor die valse leer (Kock 1975:144-147).

Geloof en reg is nie dieselfde nie. Tog staan dit as aspekte van die verskeidenheid in die skepping komplementêr en nie teenoor mekaar nie (Fowler 1988:28). Toegepas op die strukture van die samelewing beteken dit dat die staat as regsgekwalifiseerde instelling die kern van die geloof, naamlik vertroue, in diens neem en dit as regsvertroue in sy normgebonde optrede moet probeer vestig, terwyl die kerkreg as 'n geloofsreg wat die kern van die regsaspek in diens neem die beginsels van 'n verantwoorde ekklesiologie reg daarom regverdig en ewewigtig moet toepas.

Direk teenoor pogings om "kerk" en "reg" as vreemd teenoor mekaar te verklaar, staan 'n verjuridisering of verstaatliking van die kerkreg. Eerstens impliseer dit dat die kerk die staat naboots in sy aanwending van die reg. Dan verword kerklike tugsake tot siviele hofsake met 'n koue, kliniese regsbasis en verloor hulle hul pastorale karakter (Sadler 1989:144). 'n Pastorale karakter wat van die kerklike tug 'n liefdeshandeling in plaas van 'n vergeldingsaksie wil maak met die oog op die eer van God en die berou, inkeer en behoud van die sondaar (Kleynhans 1988:142).[2]

Tweedens dwing die staatsowerheid en -howe die kerk – deur die dwingende karakter van die staatsreg – om staatsopgelegde interpretasies van reg en onreg intern na te volg. So kan die staat se vertolking van die akte van menseregte in Hoofstuk 2 van die Suid-Afrikaanse Grondwet op die kerk in sy beskouing van onreg en diskriminasie afgedwing en interkerklike praktyke daaraan ondergeskik gestel word. Hierdie benadering ontneem die kerk die kans om 'n Skriftuurlike basis vir al sy aksies te ontwikkel en verabsoluteer die staat se interpretasie van die interne reg van ander, selfstandige lewenskringe. Die gevolg is dat die staat die kerk van sy breed erkende vryheid ontneem om sy geloofstaak

---

2 Vgl. die vermaarde gereformeerde kerkregtelike FL Rutgers (1918:12) se uitleg van die Dordtse Kerkorde waarin hy aanvoer dat in die tipies kerklike tug die "verbetering en terechtwijzing van den geschonden recht alles beheerscht".

aan die hand van beginsels wat uit die Skrif én kerkreg as 'n geloofsreg opkom selfstandig uit te voer (Strauss 2008a:3).

'n Massabyeenkoms van etlike duisende Christene op die Nuwelandse Rugbystadion 'n aantal jare gelede illustreer die punt. Regeringslui het die byeenkoms as diskriminerend beskryf omdat toelating die Christelike geloof veronderstel en mense van ander gelowe sou uitsluit. 'n Standpunt wat Artikel 9 van die Grondwet verabsoluteer wat uitdruklik bepaal dat die staat self – as 'n regsverband natuurlik – in sy juridiese of regshantering van mense nie op grond van hulle geloof teen hulle mag diskrimineer nie. 'n Artikel wat glad nie na nie-staatlike lewensvorme met ander oogmerke verwys nie. In die proses het hierdie segslui Artikel 18 van die Grondwet wat ruimte maak vir 'n vryheid van assosiasie met eie geloofsgenote eenvoudig geïgnoreer (Kleyn en Viljoen 1999:268-269). Nog 'n voorbeeld is die bekende saak in 2008 tussen die NG Gemeente Moreletapark in Pretoria en 'n homoseksuele musiekdosent in sy diens. In sy uitspraak wou die betrokke hof as staatsinstelling vir die kerk bepaal wanneer so 'n persoon kerklik 'n probleem skep. Iets wat die kerk in sy interne verbandsvryheid as 'n Christelike geloofs- en etiese instelling self moet/kan bepaal (Strauss 2008a:3).

Sadler verwys ook na die swaar klem op die regsprosedure wanneer die Suid-Afrikaanse howe kerklike tugsake hersien. Hierdie klem sleep hierdie sake in die formalistiese sfeer van die burgerlike regspleging in en ontneem hulle van hulle – regmatige – pastorale karakter. Dit verydel die kerkreg en bepaalde kerkordes as die neerslag daarvan. Die kerk word dus gedwing om van sy kerklike hantering van die reg af te wyk en dit staats- of burgerregtelik te hanteer (Sadler 1989:144).

## Kerkreg 'n dienende reg

Plomp se tipering van die kerkreg as "dienstrecht" word teen die agtergrond van hierdie beredenering dus gehandhaaf.

Sy eie Markusvoorbeeld soos aangebied in die konteks van sy argument dui daarop dat hierdie diens uit diens aan die heerskappy of koningskap van Christus deur die grondlyne van die Bybel bestaan. Vir Plomp gaan dit nie om die heerskappy van mense nie, maar van *"Biblische Weisungen"*.

Christusgesag is immers Woordgesag (Jonker 1965:12).

Terselfdertyd kan die kerkreg as 'n dienende reg nie van die reg in die algemeen of die reg van die staat geïsoleer word nie. Daarby beteken sy diens nie dat dit wat hy aanbied permanent ondergeskik gestel word in kerklike optrede nie, maar dat dit die kerk wat met die reg saamhang dien om sy eintlike roeping as geloofsinstelling uit te leef. Dit beteken dat die kerkreg in bepaalde situasies waarin die grondlyne van die Bybel in die regering van die kerk as samelewingsverband erken word, die deurslag gee.

Die kerkreg word geroep om die kerk in die uitvoering van sy taak te dien, maar hierdie diens bestaan self uit 'n Skrifgefundeerde en geloofsmatige hantering van die reg en die regering van die kerk. 'n Diens wat die normatiewe eie aard van die kerk volledig erken én self deel is van die taak van die kerk as geloofsverband: geloofsreg (Smit 1984:1).

Sohm se aversie van die reg vanuit 'n kerklike hoek kan gedeel word as die reg eensydig geassosieer word met die kliniese, onpersoonlike en dwingende karakter van die staatsreg

wat met reg vreemd is aan die kerk. Gesonde of *Woordgetroue kerkreg* word hier egter aangedui as 'n *verkerklikte reg* wat die kerk in die uitvoering van sy roeping dien.

Net so word ander nie-kerklike sake of voorwerpe verkerklik of in kerklike diens gestel. Geld of finansies word verkerklik deur dit aan te wend vir die uitbreiding van die Evangelie en dit te ontkoppel aan geldgierigheid; sosiale saamwees word verkerklik tot geloofskoinonia wat verwyder is van sosiale wanpraktyke en wangedrag; mooi ontwerpe word in kerkboukuns verkerklik en omvorm tot harmoniese geloofsimbole; moderne tale word verkerklik tot vertaalde Bybeltale (Kock 1975:142-144).

Kerkreg as dienende reg word hiermee binne 'n gereformeerde of Christelike visie op die samelewing geplaas. 'n Visie wat verband hou met 'n Christelike koninkryksvisie waarin niks inherent sondig geskape is nie, maar die sonde agterna in die goed geskape wêreld 'n totale impak gehad het sodat geloof omsit in klein- en ongeloof; liefde in haat, reg in onreg, goeie kommunikasie in misverstande ensovoorts. 'n Visie wat 'n samehangende eenheid in die verskeidenheid van God se skepping deeglik verreken en buite-Bybelse gegewens nie prysgee aan die kategorie van on-Bybelse gegewens of die Bose nie.

'n Kerkorde as die praktiese neerslag of reëlings vir die regering en reg van die kerk as geloofsverband moet natuurlik binne bogenoemde vereistes bly (Bouwman 1985a:327).

## Kerkorde neerslag van kerkbegrip

Omdat die kerk op die op- en uitbou van die Christelike geloof gebonde aan die Woord toegespits is – 'n on-Christelike kerk is 'n *contradictio in termines* (Kock 1975:143) – is 'n formalisering van die kerkorde met te veel gedetailleerde bepalings of voorskrifte deformerend. 'n Gereformeerde kerkorde moet aan die hand van vaste uitgangspunte bevrydend werk en net die "ordelike" kanale vir die uitlê van 'n Woordgehoorsame kerklike lewe verskaf. Te veel tyd- en plekgebonde detail in die vorm van reëlings of bepalings (Rutgers 1971:44) strem die geloof wat Woordgebonde deur *kerkordebepalings* as *blote kanale* tot wasdom moet kom (Smit 1984:99; NG Kerk 1964:2).

Uit 'n gereformeerde hoek moet 'n kerkorde as reëlings vir die reg en regering van die kerk al die tekens van 'n Woordgetroue kerkbegrip in hom omdra (Smit 1984:75 vv.). Hierdie kerkbegrip sal blyk uit die verwoording van sy kerkorde met sy ordening van die kerkregtelike kante van sake soos die ampte, kerkvergaderings, die kerklike inrigting of arbeid, tug, betrekkinge na buite en ekumene. Almal sake wat in die verlengde van die Dordtse kerkordelike tradisie voorkom (Van der Watt 1973:158).

Die begrip "kanale" toon ook dat die kerkorde vloei aan die Woordgebonde kerklike lewe wil gee en daarom in sigself nie juridies-dwingend is nie (Smit 1984:86). Dit verklaar die gebruik in gereformeerde kerke dat kerkordebepalings soms gesuspendeer kan word as kerklike geloofsbelang dit noodsaak. Om dit eenvoudig te stel: die kerkorde as uitvloeisel van die dienende kerkreg is daar ter wille van 'n gesonde kerklike lewe en nie andersom nie.

Die handhawing van bepaalde ordemaatreëls het in kerklike verband nie sin as hierdie maatreëls gesonde geloofsaksie belemmer nie. Gesonde geloofsaksie is juis die roeping van die kerk. Al voorwaarde is dat hierdie suspendering deur 'n bevoegde en behoorlike kerklike proses moet gaan om willekeur en 'n relativering van die kerkorde in sy ordening van die kerklike lewe te verhoed.

Die huidige Kerkorde van die NG Kerk (NGK-KO 2007) kom in hierdie werkie soms onder die vergrootglas. Die oogmerk is om kerkreg vir vandag te ontleed en die NGK-KO as voorbeeld aan die hand daarvan te toets. Tipies gereformeerd stel dit twee vereistes: die prinsipiële of Bybelse fundering en huidige toepaslikheid van kerkordelike maatreëls.

Die kerkbegrip wat in die NGK-KO deurskemer kom uit die begrip wat die Algemene Sinode vanuit Skrif en belydenis vorm van die kerk. Daarom bepaal die NGK-KO Artikel 1 – dieselfde kom nie by die DKO-KO voor nie – as vertrekpunt dat die NG Kerk gegrond is op die Bybel as die "heilige en onfeilbare Woord van God". Verder word bepaal dat die NG Kerk sy leer soos uitgedruk in die Drie Formuliere van Eenheid en vasgestel op die Sinode van Dordtrecht in 1618-1619 in ooreenstemming met die Woord bely (NGK-KO 2007:1).

Dit is duidelik dat die opstellers van NGK-KO oordeel dat groter duidelikheid oor Skrif en belydenis in eietydse omstandighede noodsaaklik is.[3] In NGK-KO se verwoording hiervan blyk twee duidelike keuses in die huidige debat.

Eerstens word die Bybel bely as die objektiewe Woord van God wat hiervoor nie van menslike erkenning afhanklik is nie. Die Bybel is onfeilbaar in die deurgee van God se Woord of Boodskap en as sodanig kanon vir die lewe van die kerk. Dit is God se Woord wat nie eers in 'n bepaalde menslike situasie Sy subjektief-erkende Woord word of bloot kwesbare menslike getuienis oor God en sy Openbaring is nie (vgl. Heyns 1992:79).[4]

NGK-KO sluit hiermee aan by daardie oortuiging wat oor die laaste dekades in die NG Kerk in die debat oor Skrifgesag en -gebruik gegroei het, naamlik dat die gesag van die Bybel geleë is in die feit dat dit 'n *tendensboek* is (NGK 1986:611; 2002:548); dat die gesag van die Bybel setel in sy bedoeling om 'n "heldere en magtige" Boodskap by die mens te kry. 'n Boodskap wat handel oor God se lewensomvattende verlossing en vernuwing in Christus deur die Heilige Gees (NGK 2002:548; Heyns 1973:145-147).

Tweedens dui NGK-KO se verwysing na die Drie Formuliere van Eenheid met sy "leer… wat in ooreenstemming met die Woord van God" bely word op 'n aansluiting by die ondertekeningsformulier van die Sinode van Dordrecht in 1619 vir predikante met sy leer *"begrepen in…"* (Kuyper *sa*:186-187). Soos vir Dordt lê die gesag en binding van hierdie belydenisse vir die NGKO-KO nie in elke frase of lettertjie van die teks nie, maar in die leer of geloof wat dit bely (Strauss 2006:664). Die belydenisse het dus gesag in dit wat dit wil wees, naamlik geloofsbelydenisse. 'n Verwoording wat die Algemene Sinode van 1998 van die NG Kerk koppel aan sy belydenisse se verwoording van die "gereformeerde geloofsoortuiging". Hulle is volgens die Sinode *hierin* gesagvol omdat (*"quia"*) hulle hierin met die Skrif ooreenstem (NGK 1998: 414-415). Die Algemene Sinode (2004:73) aanvaar ook 'n "plegtige" legitimasieverklaring waarin die predikante wat dit onderskryf sê dat hulle die "leer soos vervat in" die belydenisskrifte van die kerk beskou as in ooreenstemming met die Skrif.

3 Vgl. die gereelde studies en besluite van die Algemene Sinode van die NG Kerk oor Skrifgesag en Skrifbeskouing in NGK 1986:592 vv.; 1990:31 vv.; 2002:548 vv.

4 NGK-KO – hierdie standpunt oor die Skrif kom uit die oorspronklike of eerste NGK-KO by die eerste Algemene Sinode in 1962 – loop hiermee die debat in die gereformeerde wêreld vooruit wat in 1982 kom op die Gereformeerde Kerke in Nederland se *"God met ons"* waarin hulle in hulle steun aan die relasionele waarheidsbegrip van God en mens vennote in Skrifgesag maak (GKN 1961:60 vv.).

In sy benadering van die Bybel sowel as sy kerklike belydenisse is die NGK-KO eietyds, Dordts en reformatories. In beide gevalle is keuses in 1962 by die eerste en aanvanklike uitgawe van hierdie kerkorde gemaak wat deur latere algemene sinodes bevestig is. Met norm en toepassing ten opsigte van Skrif en belydenis is die NGK-KO dus reformatories en eietyds. Of, loop die NGK-KO prinsipieel in die lyn van Dordt.

# HOOFSTUK 2

## Kerkorde en Kerkregering in die NG Kerk Vandag: Reformatories en Dordts?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-Kerkorde Artikels 1-3, 20-21, 49 en 59-61*

Uit ’n gereformeerde hoek kan daar probleme wees met ’n sekere pro-Dordtse sowel as ’n sekere anti-Dordtse standpunt. Beide standpunte gaan mank aan ’n onderskeid tussen konstantes of norme en die eietydse toepassing daarvan.

’n Benadering wat Dordt in sy diepste bedoeling eerbiedig sal by Skrifgeoriënteerde konstantes agter die DKO inhaak, maar nie die eietydse toepassing daarvan in 1619 net so oorneem nie. Daarteenoor veroorloof ’n ongekwalifiseerde anti-Dordtse houding hom die luukse om hom ook van hierdie dieper bedoeling van Dordt los te maak.

Dit bly ’n vertrekpunt van ’n gereformeerde kerk om voortdurend te reformeer: *“ecclesia reformata semper reformanda…”*. Met ’n reformasie aan die hand van Bybelsverantwoorde konstantes wat as geïnterpreteerde konstantes sélf voortdurend aan reformasie of hersiening onderwerp word.

In die Dordtse gereformeerde tradisie staan kerke wat almal op een of ander wyse ’n beslissende oomblik in hulle eie bestaan kan terugvoer na die bekende *“Nationale Synode van Dordrecht van 1618-1619”*. ’n Sinode wat deur HH Kuyper, op sy beurt ’n bekende gereformeerde ekklesioloog, teen die einde van die 19de eeu bestempel word as een wat die erenaam van *“het Gereformeerde oecumenische concilie”* mag dra omdat dit tot op daardie stadium die enigste van sy soort was (Kuyper *sa*:vi). Die gereformeerde ekumeniese karakter van die Sinode van Dordrecht blyk uit die feit dat afgevaardigdes van gereformeerde kerke in Nederland, Engeland, Duitsland en Switserland dit bygewoon het en dat die Sinode die Dordtse Leerreëls as belydenisskrif teenoor die dwaling van die Arminiane aanvaar het. Getrou aan die gereformeerde beskouing van die taak van ’n sinode, het dit dus gehandel oor ’n saak wat al die deelnemende kerke raak (Kuiper 1995:268; Strauss 2005a:293 vv.).

Vir sommige in hierdie tradisie bly die “Dordtse konneksie” belangrik, sodat byvoorbeeld die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika hulle huidige kerkorde tot ’n groot mate op die Dordtse Kerkorde (DKO) skoei (Van der Linde 1983:1-6). Dit is ook bekend dat die NG Kerk, die kerk wat hier telkens onder die loep geneem word, by die aanvanklike vorming of grondlegging van sy huidige kerkorde in 1962 doelbewus ’n eietydse weergawe van die DKO wou daarstel (Vorster 1960:13).[5] Die NGK-KO 1962 het georiënteer op die Kerkorde van 1959 van die Gereformeerde Kerke in Nederland (GKN) wat as ’n eietydse

5 Vorster noem die NG Kerk se Kerkorde van 1962 “die Dordtse Kerkorde, aangepas by die eise van ons dag”. ’n Orde wat nie ’n nuwe stelsel van kerkregering in die NG Kerk wou inlei nie, maar die bestaande gereformeerde stelsel wou bevestig en moderniseer (Vorster 1960:13).

aangepasde weergawe van die DKO beskou is. Die hoofstukindeling van die NGK-KO 1962 en sekere formulerings – nie almal nie – kom uit die DKO.

Kerkhistories bou hierdie oriëntering op 'n gekwalifiseerde affiniteit vir die DKO by die NG Kerk, wat reeds by die eerste sinode, die Sinode van 1824, sigbaar was. Naas sy Reglement van 1824 het hierdie vergadering die Kaapse goewerneur versoek om óók die DKO te publiseer as *"een fundamenteel stuk van alle de Regulatiën onzer kerk waaraan elk onzer gehouden is"* (by Vorster 1960:13). In 1937 besluit die Sinode van die NG Kerk in die Oranje-Vrystaat om naas sy gereeld hersiene Wette en Bepalinge ook 'n "Konsep van die Kerkorde van Dordrecht" ter "informasie" van die NG Kerk te publiseer (NG Kerk in die OVS 1937:191). Twintig jaar later volg die Kaapse Sinode van die NG Kerk in sy bepalings die hoofstukindeling van die DKO wat volgens 'n leidinggewende ooggetuie, JD Vorster, die weg baan vir die NGK-KO 1962 om dieselfde te doen (1960:13).

Die vraag is natuurlik of die DKO konstantes veronderstel wat vandag nog as *"Biblische Weisungen"* erken kan word en ook as norme – of konstantes – in die huidige tyd aanvaar en toegepas kan word? Of die NGK-KO 'n normgerigte band met sy verlede handhaaf én normgebonde oplossings vir sy eie tyd bied?

Om antwoorde op hierdie vrae te vind, moet elke hoofstuk van die DKO gefynkam word, die konstantes daarin of daaragter blootgelê en hulle toepaslikheid vir die NGK-KO van vandag bespreek word. In die proses word daar gekonsentreer op die kern van die dienste of ampte, kerkvergaderings en werksaamhede van die kerk.

## Die DKO, die NGK-KO en die ampte

Voordat die DKO in Artikel 2 met die ampte of dienste, soos die DKO dit noem, begin, sê hy in Artikel 1 dat die dienste, kerkvergaderings, die opsig oor die leer, sakramente en seremonies en die Christelike tug "noodig" is om die goeie orde in die gemeente van Christus te onderhou. Sake wat in die DKO "ordelijk" behandel word (Pont 1981:176). Die "dienste" kom in die DKO Artikel 2 tot 28 voor.

Hierteenoor praat die NGK-KO van "ampte". Die NGK-KO 1962 en 2007 verwys egter ook na kerklike ampswerk as dienswerk en deelname aan God se werk in sy koninkryk in die wêreld.

Die DKO onderskei vier besondere dienste: die bedienaars van die Woord, ouderlinge, diakens en *"doctoren"* in die Teologie (Biesterveld en Kuyper 1905:225 vv.). Op hierdie punt kom die NGK-KO 1962 en 2007 met 'n verryking. Dit erken die eerste drie *ampte* met die byvoeging dat hulle *gelykwaardig is, maar in opdrag en werk onderskei word*. Die woorde "in opdrag en werk onderskei" word egter direk aan die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland uit 1959 ontleen (Nauta 1971:47).

As steun voeg die NGK-KO hierby die beproefde reformatoriese, anti-hiërargiese stelreël dat geen ampsdraer oor ander mag heers nie omdat Christus die enigste "Hoof, Koning en Meester" van sy kerk is. 'n Reël wat die DKO eers in Artikel 84 onder sy slotartikels verwoord en teruggaan op die Sinode van Emden in 1571 (Hovius 1972:14,17).[6]

6 In sy hoofstuk oor die dienste stel die DKO dit egter ook dat "gelijkheid" onder predikante, ouderlinge en diakens gehandhaaf moet word (Pont 1981:178).

Tussen 1962 en 2007 verdwyn dié sinsnede egter onverklaarbaar uit die NGK-KO (NGK-KO 1964:2 vv.; 2007:1).

Die DKO-Artikel 84 bepaal dat geen gemeente of kerk oor 'n ander, geen predikant oor 'n ander, geen ouderling oor 'n ander en geen diaken oor 'n ander heerskappy sal voer nie. Moontlik kom die artikel juis buite die hoofstuk oor die dienste voor omdat dit gemeentes insluit.

Opgesom duld die DKO én die NGK-KO geen menseheerskappy – ook nie in die vorm van een gemeente oor 'n ander nie – in die kerk nie. By implikasie het ons hier 'n praktiese neerslag van die uitgangspunt dat die Woord van God, en nie mense nie, in die kerk moet heers (Jonker 1965:12). Dat die *gelowiges in die ampte gesamentlik na die Woord moet luister en mekaar as gelykes in die lig van die Woord moet reghelp*. 'n Verdere uitwerking hiervan word gevind in die bepaling dat die kerkraad van 'n nuwe gemeente nie te klein moet wees nie, en, anders as in die normale Dordtse praktyk, ook die diakens van die gemeente kan insluit (Pont 1981:180).[7] Die doel: 'n redelike aantal gelowiges wat na die Woord luister het 'n groter kans om Woordgebaseerde besluite te neem en nie die skeefgetrekte, eensydige sentimente van 'n hiërargiese groepie lidmate wat mekaar warm broei te toon nie.

Dit is duidelik dat die heerskappy van die Woord deur die DKO hoër aangeslaan word as die tradisie dat die ouderlinge alleen die "smalle" kerkraad uitmaak omdat hulle diens soos gekoppel aan die koningskap van Christus as Hoof van die kerk, opsig en regering impliseer. 'n Tradisie wat gerelativeer word deur die standpunt dat 'n profeet ook koninklik of priesterlik kan optree, hoewel dit nie die konsentrasiepunt van sy taak is nie. Christus as Hoof van die kerk is tegelykertyd ons hoogste Profeet, enigste Hoëpriester en ewige Koning (Heidelbergse Kategismus Sondag 12 vraag 31) wat in sy gemeente werk deur middel van ampte of dienste wat hiermee korrespondeer (Kleynhans 1984:3 vv.).

Moontlik speel belydenisoorwegings hier 'n deurslaggewende rol. Immers, Dordt staan in die lyn van die Nederlandse gereformeerde kerkordelike ontwikkeling (Rutgers 1971:12 vv.) wat by die Konvent van Wezel in 1568 begin en by Emden in 1571 gekoppel word aan die handhawing van die *"Twee Formulieren van Enigheid"*[8], die Nederlandse Geloofsbelydenis en die Heidelbergse Kategismus, as lewende belydenisse (Bouwman 1985b:569).

Hierdie beginsel van die heerskappy van die Woord herinner aan die Reformatoriese *sola Scriptura* wat dit nie net uniek Dordts nie, maar ook reformatories maak.

Wat die profetiese gawes betref, skep die DKO ook sy bekende, unieke ruimte vir *"niet gestudeerde predikante"* met *"singuliere gaven"* van ootmoed, *"zedigheid"*, 'n goeie verstand, diskresie en welsprekendheid in die Skrif om predikant te word (DKO Artikel 8, Pont 1981:177). 'n Uitsondering waarin die NGK-KO hom nie navolg nie en wat vandag waarskynlik minder steun sal kry.

---

7 Hierdie bepaling is in werking gestel toe die kerkraad van die eerste NG Gemeente, naamlik Kaapstad, in 1665 gevorm is. Die kerkraad was klein met slegs drie lede: die predikant, die ouderling en die diaken. Dit sou deur tradisie die praktyk in die NG Kerk word (Vorster 1956:96 vv.; NGK-KO 2007:14).

8 Formuliere van Eenheid beteken hier eenvoudig dat hierdie twee (later die drie met die Dordtse Leerreëls wat in 1619 bygekom het) geskrifte, as die geformuleerde belydenisse van die Nederlandse Gereformeerde Kerke, die eenheid van hulle geloof uitdruk (Bouwman 1985a II:569).

By die DKO is ’n bepaalde persoon in ’n bepaalde diens egter nie ’n kwessie waaroor die betrokke kerklidmaat alleen of geïsoleerd kan besluit nie. Dit moet saam met die gemeente en kerkverband as liggaam van Christus gedoen word. Die sinode en klassis word betrek by die eksaminering en algemene toelating tot die diens en die kerkraad by beroeping na ’n spesifieke plek (DKO Artikel 3, 4, 5, 8, 10 vv.; Pont 1981:176 vv.). Die NGK-KO volg hierin tot op groot hoogte dieselfde spoor.

Die herkenning en aanvaarding van God se *roeping tot die diens van die Woord op ’n bepaalde plek en in ’n bepaalde situasie is dus ’n saak van die geroepene én die kerk as liggaam van Christus*. Op hierdie punt bly die DKO wat reformatories wars is aan enige hiërargie en indiwidualisme (’n verabsolutering van die nukke en grille van ’n indiwidu soos die pous, priester of charismatiese voorganger) homself getrou. Die Skriftuurlike eis dat die bediening van die Woord deur ’n persoon ook deur die kerk erken en gekontroleer moet word (vgl. I Kor. 14:29 vv.), word so deur die DKO en die NGK-KO gehandhaaf.

Die NGK-KO se “die ampte is gelykwaardig, maar word in opdrag en werk onderskei” is ’n meer eietydse uitdrukking van die beginsels van ’n anti-hiërargie en ’n verskeidenheid van (amps)gawes. Beide beginsels bly vandag geldig omdat hulle in samehang bedoel is as kanale vir die “permanente” heerskappy van die Woord in die kerk. Ervaring en kennis van die inhoud en werking van die Woord en nie die persoonlike charisma of die gesag van een wat langer in diens is nie, moet in kerklike besluite en in die bediening van die Woord die deurslag gee. Die Dordtse en reformatoriese beginsel bly *sola Scriptura* en nie menseheerskappy nie, selfs al leef ons as kerk van Christus in ’n mensgesentreerde modernistiese of post-modernistiese tyd. Die kerk bly alleen waarlik kerk as kerk van die Woord: in sigself ’n duidelike *“Biblische Weisung”*.

## Die DKO, die NGK-KO en kerkvergaderings

Die DKO bevat ook die bekende stelling dat kerkvergaderings alleen kerklike sake op ’n kerklike wyse hanteer. In sy oervorm gaan hierdie stelling terug op die Provinsiale Sinode van Dordrecht van 1574 wat in sy vyfde artikel vereis dat kerkvergaderings alleen sake wat “Ker*ckelik”* is hanteer. ’n Kerkordelike bepaling wat by die Nasionale Sinode van Middelburg in 1581 die geykte “kerklike sake op kerklike wyse” word (Biesterveld en Kuyper 1905:63, 147).

Min gesoute gereformeerde kerkregtelikes sal die bestek en inhoud van kerklike sake konkreet omlyn of volledig lys. Die rede hiervoor is dat hierdie uitdrukking ’n algemeengeldende beginsel probeer verwoord en nie ’n uitgewerkte of gepositiveerde sisteem nie. Die bepaling wil die nadenke – sonder gereglementeerde beheer – in kerkvergaderings stimuleer om slegs daardie sake te hanteer wat by die aard van die kerk as kerk pas. ’n Bepaling wat beter verwoord word met die NGK-KO Artikel 21 se *“alle” sake vanuit kerklike perspektief en op kerklike wyse*. Immers, omdat die georganiseerde kerk in die totale werklikheid funksioneer en alles in die skepping met alles saamhang, kan enige saak, aldus Nauta, ’n kerklike aspek ontwikkel of vanuit ’n geloof-etiese hoek benader word (Strauss 1991a:105 vv.; Nauta 1971:126 vv.).

Die immergroen beginsel wat hierdie artikel blootlê is dat die vergaderings wat die kerk regeer, na die aard van die kerk moet optree. Selfs in die moderne tyd bly daar die behoefte aan die suiwer kerklike kant van sake.

’n Tweede beginsel wat die DKO vir kerkvergaderings blootlê is die uitgangspunt dat die verskillende *kerkvergaderings verskil in opdrag* of taak, maar *nie in gesag of rangorde nie*. Gereformeerde kerkregering is nie vergelykbaar met die regeerstelsel van state waarin die gesag oploop van die munisipale na die nasionale regering nie. Anders as in ’n kollegialistiese visie is die breedste (nie hoogste) sinode waaraan die meeste gemeentes as volledige kerke[9] binne die betrokke kerkverband deel, nie die oppergesag (of sentrale kongres) en sy voorsitter of moderator die regeringshoof in wie die gesag sentreer nie. Die woord “meerdere” beteken slegs dat meer gemeentes telkens op sulke uitwaaierende vergaderings (klasses of ring na streeksinode na algemene sinode) verteenwoordig is.[10] Hierdie vergaderings tree op hulle eie terreine almal op in die Naam van Christus, sodat die Woord en nie ’n volgende meerdere vergadering nie, daarin die laaste sê moet hê (Bouwman 1985a:17). ’n Benadering wat aangevul word deur die DKO Artikel 36 wat verklaar dat die gesag (Nederlands *“zeggen”*) van die klassis oor die kerkraad dieselfde is as dié van die sinode oor die klassis, ens. (Pont 1981:180). Hierop word daar in ’n volgende hoofstuk teruggekom.

Om aan die beskouing dat die vergaderings uitwaaier in meerdere vergaderings en verskil in opdrag of taak, maar nie in gesag of rangorde nie, ekstra hande en voete te gee, bevat die DKO – hy word hierin in hoofsaak deur die NGK-KO gevolg – die bepaling dat meerdere vergaderings slegs daardie sake hanteer wat nie op mindere vergaderings afgehandel kan word nie of wat die gemeentes soos verteenwoordig in die vergadering gemeenskaplik raak (Pont 1981:179; NGK-KO 12). “Meerdere” vergaderings word dus verhinder om “van bo af” op die terrein van mindere vergaderings in te gryp en hulle gesag so te probeer verbreed (vgl. Strauss 2005a).

Van twee kante word dié opvatting oor die eie terrein van verskillende kerkvergaderings tans onder druk geplaas. Die sterkste een is waarskynlik die moderne demokratistiese een wat meen dat geen groot kerklike besluit sonder die meerderheidstem van die “kerkvolk” (uit alle gemeentes van die kerkverband) geneem kan word nie.[11] Die antwoord hierop is die van die Woord en Gees van God: dat Hy mense of ampsdraers in vergadering roep om Woordgebonde en nie mensgesentreerde besluite nie te neem omdat dit die Woord van Christus is en die kerk ’n Christokrasie en nie ’n demokrasie is nie. Hy is immers die Hoof wat sy kerk deur sy Woord en Gees regeer en kan nie vervang word deur mense of ’n mens (die meerderheid lidmate, pous of charismatiese leier) nie.

Die tweede een wat veld tans verloor omdat hierdie vergaderings om verskeie redes van hulle skynbare foutloosheid en onkreukbaarheid gestroop is, is dié een wat meen dat die sinode as oppergesag in die kerk die finale sê moet hê en die eintlike kundiges

9 Die gemeente is volledig of selfstandig kerk omdat die merktekens of kenmerke van die ware kerk – vgl. Nederlandse Geloofsbelydenis Artikel 29 – naamlik die suiwere bediening van die Woord en sakramente en die handhawing van die kerklike tug daarin voorkom. Van Herman Bavinck (1967:396), gevierde gereformeerde dogmatikus, kom die opmerking dat, al bly daar net een gemeente in die wêreld oor, dit nog steeds volledig en selfstandig kerk kan wees. Heyns (1977:170) kom met die raak uitdrukking dat gemeentes as volledige kerke tot kerkverband toetree, nie om meer kerk te word nie, maar juis omdat hulle kerk is. Die gemeente is volledig kerk, maar nie die hele of algemene kerk nie.

10 Die sprekende eenvoud van die Sinode van Dordrecht in 1578 bevestig hierdie uitgangspunt: dit is *“grooter versamelinghen”* van *“Kerkcken” of gemeentes (Bouwman 1985b:17)*.

11 Vgl. *Vrye Afrikaan* 18:10:2007 en *Volksblad* 21:03:2007 vir die opvatting dat algemene gelykheid en die inspraak van die “gewone” mens geregtigheid verteenwoordig.

bevat. 'n Tipe kollegialisme wat mindere vergaderings – teenoor sinodes of algemene vergaderings – stroop van mondigheid op hulle eie terreine.

Uit 'n Bybelse oogpunt is dit ondenkbaar dat die kerk die Christokrasie sal verruil vir 'n demokrasie. Enige inspraak van mense – dit sou kon deurgaan as 'n duidelike "*Biblische Weisung"* – moet soek na die Woord en die wil van God of die Woord of *sola Scriptura* as basis: ook vandag. Daarby val die norm dat elke kerkvergadering 'n eie onvervreembare terrein het in goeie aarde, omdat die desentralisering van mag – natuurlik gaan dit in 'n gereformeerde kerk nie soseer oor "mag" nie – in hedendaagse demokrasieë aan die orde van die dag is. Die uitwaaier van hierdie vergaderings word dus vanuit die demokrasie meegeval.

## Die DKO, die NGK-KO en die werk van die kerk

In sy ordening van verskeie werksaamhede van die kerk toon die DKO konstantes wat vandag nog geldig is en ook in die NGK-KO erken word.

Die DKO bepaal dat die sakramente in 'n erediens bedien moet word. By die doop bepaal hy dat dit in die *"openbare verzameling"* van die gemeente moet gebeur *"wanneer Gods Woords gepredikt wordt"*. Gereformeerd beskou is sakramente tekens en seëls van die waarheid van die Boodskap[12] en onvolledig sonder die Woord as een van die elemente daarvan (Schulze 1978:160).[13]. As toegespitsde Woord wat die preek komplementeer moet die nagmaalsformulier voor die "tafel" gelees word. Dit is die kerkverband se standaarduitleg wat breed beoordeel en aanvaar is. 'n Standaard wat 'n enkele liturg moeilik op sy eie ewenaar. Daarby moet die uitwendige seremonies plaasvind soos in die Woord voorgeskryf en die nagmaal – aldus die DKO – ten minste elke twee maande in die gemeente gevier word (Pont 1981:183). Die klem op die erediens as die plek waar die sakrament bedien word, beklemtoon die amptelike kerklike karakter daarvan – dit is 'n aksie van die kerk as liggaam van Christus – en dien daartoe dat dit kerklik breër erken word. Immers, lidmate sou met 'n getuienis hiervan as besoekers aan 'n ander gemeente in kerkverband op dieselfde voorreg kon aanspraak maak. Dit bly vandag nog 'n noodsaaklike ordereëling as dit aanvaar word dat toegang tot die sakramente in die eie gemeente onder leiding van die kerkraad plaasvind – in die NG Kerk ook in die geval van dooplidmate tot die kindernagmaal (NGK-KO 2007:132) – en dat daar hiervan op 'n geloofwaardige wyse aan ander gemeentes kennis gegee moet word. Veral tussen gemeentes wat mekaar in kerkverband erken en aanvaar.

Die viering van Nagmaal elke twee maande soos bepaal deur die DKO is geen norm nie, maar 'n eietydse bepaling wat die gereelde gebruik daarvan wil verseker. Op sy beurt praat die NGK-KO van minstens vier maal per jaar (NGK-KO 2007:12). Die konstante is om die sakramente gereeld te gebruik. Die *doop* so gou as moontlik na 'n kind se geboorte dui op die dopeling se *inlywing* in God se genadeverbond en die *nagmaal* op die *inblywing*

12 Vgl. die Heidelbergse Kategismus Sondag 25 vraag 66 vir Calvyn se invloed wat hier deurkom.

13 Dit was die kerkvader Augustinus (+430) wat tussen die teken of element en die Woord wat dit rig op die betekende saak onderskei het. Sonder die Woord, aldus Augustinus, bly byvoorbeeld water net water (Schulze 1978:160).

of versterking van die gelowige in die verbond.[14] Twee kernpunte in die verlossingsleer wat vandag nog gereeld hanteer moet word.

Die DKO bestempel die kerklike tug as geestelik met die doel om die sondaar met die kerk en *"zijnen naaste"* te versoen en *"ergernis"* uit die gemeente te verwyder. Die straf van die staatsowerheid, daarteenoor, is burgerlik. Sonde strek hom uit oor die hele terrein van die suiwere leer en vrome lewenswandel. Heimlike sondes waarop berou volg, sal nie voor die kerkraad gebring word nie. Die maatstaf vir optrede is Matteus 18. Die DKO bou hierin op die gereformeerde tradisie soos verwoord in die Heidelbergse Kategismus Sondag 31. Sensuur volg op onboetvaardigheid na openbare, ergerlike sondes. By 'n voortduur van die gebrek aan berou kan afsnyding met advies van die klasses volg. In die geval van predikante volg afsetting uit die diens op 'n besluit van die klasses, terwyl dié van ouderlinge en diakens volg op 'n besluit van die kerkraad van die eie gemeente en die kerkraad van die naaste buurgemeente (Pont 1981:184-185).

Enkele konstantes wat vandag nog geldig is sluimer in hierdie aanpak van die DKO.

Die woordjie *"ergenis"* appelleer waarskynlik op sake wat indruis teen die eer van God en onrus in die gemeente kan veroorsaak. Dit lê twee oogmerke vir die kerklike tug bloot: die eer van God en die heil van die gemeente. Die NGK-KO Artikel 59 voeg 'n derde een by wat deur dié twee geïmpliseer word: die behoud – vir Christus én sy eer – van die sondaar. Dat die kerkverband by tugsake oor predikante, ouderlinge en diakens betrek word, dui op 'n kerklike sensitiwiteit vir die regverdigheid van so 'n proses. Die kans op subjektiewe vooroordele of onreg is groter wanneer jou mede-kerkraadslede 'n saak teen jou alleen hanteer. 'n Beginsel wat die NGK KO-Artikel 63 ook in die aanstelling en samestelling van kerklike ondersoekliggame inbou.

Laasgenoemde gee in sy bepalings vir hierdie liggame ook blyke van 'n bewussyn van die huidige "regspraktyke" in veral Suid-Afrika. Die invoer van nuwe arbeidswette teen die middel 1990's was 'n belangrike stimulus om bepalings wat kan lei tot ontslag uit die diens van die kerk te hersien. 'n Hersiening wat met die situasie waarin die NG Kerk leef en kerklike sake wat voor die burgerlike hof gebring kan word rekening hou sonder om die eie aard van die kerklike tug te ondermyn (NGK 2002:535 vv.).[15] Opgesom beteken dit dat die kerkorde onnodige botsings met die staat vermy of die staat in sy wetgewing in ag neem sonder om sy eie grondbeginsels te verloor.

Die benadering wat hierdie wysigings bewerk het mag nie daartoe lei dat die kerk die staat dupliseer in 'n proses van die verjuridisering van die NGK-KO nie. Daar is gewys op die skade wat so 'n neiging in die kerk as geloofsinstelling kan aanrig. Intussen streef die NGK-KO daarna, al is dit nie by alle betrokkenes bewustelik so nie, om konstantes en toepassings in 'n eietydse weergawe van die DKO te handhaaf.

14 'n Onderskeiding wat JA Heyns by meer as een geleentheid gemaak het.

15 By dieselfde Algemene Sinode word 'n Algemene Kommissie vir Diensverhoudinge in die lewe geroep wat die Sinode op die hoogte moet hou met die "arbeids- en aanverwante wetgewing van die land" en wat met voorstelle moet kom wat die Sinode in sy eie diensverhoudingebeleid kan dien (NGK 2002:536).

# HOOFSTUK 3

## ’n Eietydse Kerkorde?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir NGK-KO Artikels 1, 2, 44 en 67*

In die Dordtse tradisie bestaan daar by sommige die neiging om tradisioneel te wees of die kerklike aksies van gister en eergister as die maatstaf vir regsinnigheid te gebruik. In hierdie neiging word kerkordelike trou aan Dordt nie net gekoppel aan die konstantes agter die DKO nie, maar ook aan die konkrete bepalings daarvan.

Op drie belangrike punte bots hierdie neiging met die kerngedagtes van ’n gereformeerde kerkreg.

Die *eerste* een is die onderskeid tussen belydenis en kerkorde. Waar ’n belydenis handel oor die kernwaarhede van die geloof (Jonker 1994:6; Heyns 1977:156) en selfs na 50 of meer jare nog aktueel en treffend moet wees, moet ’n kerkorde hom rig op die ordelike kanale vir die heerskappy van die Woord in die kerk in ’n sekere situasie en tyd.[16] Daarom het belydeniswysigings in gereformeerde kerke meestal ’n groter meerderheid nodig as die kerkorde (NGK-KO 2007:19, 20). Die Skriftuurlikheid en breë aanvaarbaarheid van die kernwaarhede van belydenisse moet so duidelik wees dat daar uit die staanspoor ’n groter permanensie aan kleef.

Daarom dat een van die vereistes vir ’n belydenis sy ekumeniese aanvaarbaarheid is (Strauss 2005b:564, 571). Omdat sy kernwaarhede op die hoofsake van die Skrif afgestem moet wees, moet dit wyer herkenbaar as net in die eie kerkgemeenskap wees. Hierteenoor moet ’n kerkorde “praktiese” ordemaatreëls vir ’n sekere kerk in ’n sekere situasie bevat. In die verband wys Pont op Emden se oortuiging in 1571 dat ’n kerkorde “genormeer word deur die *utilitas Ecclesiarum* of die behoeftes van die kerke of gemeentes” (vgl. slotartikel 53 van Emden en Pont se kommentaar daarop by Pont 1981:110). Hy bepleit ’n handhawing van die kerklike orde sonder om van die kerkorde ’n dwangbuis te maak wat die gewetes knel deur die onveranderlikheid daarvan (1981:111). ’n Tipering van die kerkorde wat dit wesentlik anders maak as die belydenis van sekere kernwaarhede (vgl. Bouwman 1985a:325 vv.).

Hierdie onderskeid blyk ook uit die gereformeerdes se hantering van wysigings aan die belydenis en die kerkorde. ’n Voëlvlugoorsig oor die geskiedenis van wysigings aan die Drie Formuliere van Eenheid en die DKO dien as ’n sprekende voorbeeld. Aan die finale verwoording van eersgenoemde soos goedgekeur by die Dordtse Sinode in 1619 is sedertdien weinig verander. Daarteenoor was die DKO self ’n tydgebonde hersiening van die kerkorde wat by die Konvent van Wesel in 1568 die eerste keer opgestel is en by Emden (1571), Dordrecht (1578), Middelburg (1581) en Den Haag (1586) herhaaldelik hersien is. Hoewel die hersiening eerstens hervorming of verbetering van die kerkorde

16 H Bouwman (1985a:324-325) noem die belydenis ’n kort samevatting van wat die Heilige Skrif oor die “hoofdwaarheden” leer en dat die kerkorde die “hoofdbeginselen” vir die regering van die kerk soos in die Nuwe Testament na die behoefte van die tyd en omstandighede moet toepas.

in die lig van die Skrif impliseer, is dit ook duidelik dat elke sinode in die lig van sy eie omstandighede en tyd die kerkorde hersien het (vgl. Pont 1981:55 vv.).

Teen hierdie agtergrond is dit verstaanbaar waarom gereformeerdes die belydenis en nie die kerkorde nie as akkoord (ooreenkoms) van kerklike gemeenskap aanvaar (Visser 1999:1). Eerstens mis die kerkorde as 'n tydsgebonde ordemaatreël die meer permanente karakter van die belydenis. Dit sal ontwrigtend wees vir kerklike gemeenskap as hierdie akkoord gereeld wysig. Tweedens groei kerklike gemeenskap as 'n geloofsgemeenskap uit 'n eenheid in die kernwaarhede van die geloof (bely in die kerk se belydenisskrifte) en nie uit ordemaatreëls wat gedrag beperk om die "regte" van lidmate teenoor mekaar te verskans nie. As herstelde nuwe mensheid in Christus word die kerklidmate gedryf deur Christelike geloofswaarhede van waaruit hulle mekaar ook reg kan hanteer.

Die kerk is nie 'n mensgestigte vereniging van gelykgesindes wat dieselfde van God en die Bybel glo en mekaar se regte soos vryheid van godsdiens en spraak by voorbaat deur die kerkorde as akkoord van kerklike gemeenskap waarborg nie. Die kerkorde is 'n kanaal om die gesag van Skrif en belydenis te bevorder en nie 'n handves van regte nie. Die geestelike eenheid tussen Christengelowiges as kerkmense word deur die Woord en Gees van God bewerk as dit hulle innerlik oortuig van die kernwaarhede van die Woord (belydeniswaarhede) en dit as 'n band tussen hulle smee.

Die ideaal van menseregte soos wat dit spruit uit die Verligting of *Aufklärung* na 1750 is in sy kern mensgerig en onnodig waar die Bybelse naasteliefde uitgeleef word.

Bogenoemde agtergrond dien as verklaring vir die aandrang onder gereformeerdes dat 'n kerkorde nie te veel praktiese detail moet bevat en daarmee die deurwerking van Skrif en belydenis moet verhinder of verduister nie. Die klem moet op die laasgenoemde bly en nie op die kerkorde as 'n menslikgeoriënteerde reglementering van die kerklike lewe nie. 'n Reglementering lei tot 'n kerklike deformasie en strem die hervormingskrag wat daar in die Woord en sy kernwaarhede lê. Daarom beveel Bouwman (1985a:327) aan dat die getal kerkordebepalings *"zoo klein mogelijk gehouden worde"*.

Die *tweede* botsing van bogenoemde omskrewe getrouheid aan die Dordtse kerkordelike tradisie met die gereformeerde kerkreg setel in die teenstrydigheid daarvan met die reël dat dit eie aan 'n gereformeerde kerk is om altyd te reformeer: *ecclesia reformata semper reformanda*. Reformasie vind in beginsel altyd vanuit die bestaande plaas, maar is juis as reformasie nie net die herhaling of duplisering van die bestaande nie. Reformasie van 'n kerkorde is normaalweg verandering met die oog op verbetering of nuwe omstandighede.

Nie net Bybelvertalings en preke nie, maar ook 'n kerkorde moet nuwe uitdagings vanuit gereformeerde konstantes tegemoet tree. As norm vir kerklike handelinge is reformasie handelinge wat vanuit 'n kontinuiteit met die verlede of gebaseer op die goeie uit die verlede voorsiening maak vir die hede en die toekoms. 'n Kontinuïteit wat sy vashouplek aan die verlede vind in die konstantes en nie in die toepassings van die verlede nie (Strauss 2008a).[17]

17 Vgl. in hierdie verband die lesenswaardige studie van AB du Toit naamlik "Ondersoek na 'n Nuwe Testamentiese basis vir die heraanpassing van die bedieningstruktuur in die Nederduitse Gereformeerde Kerk", NGK 1998. Agenda Algemene Sinode. Sn:sl:217.

Die *derde* botsing van bogenoemde getrouheid aan die Dordtse kerkordelike tradisie met die gereformeerde kerkreg setel in die implisiete ontkenning daarvan dat 'n kerkorde eietyds moet wees of eietydse bepalings vir die kerklike lewe bevat. Hiermee stel hierdie benadering hom op gereformeerdes soos Calvyn (*sa*:196 vv.), Bouwman (1985a:324) en Smit (1984:90) wat klem lê op die erkenning van die omstandighede en tyd waarin kerke hulle bevind.

In die konteks van hierdie werk is die vraag nou: watter elemente is daar in sowel die DKO as die NGK-KO wat daarop dui dat die "behoeftes" van die tyd en omstandighede by hulle vasstelling 'n rol gespeel het? Daarby, het beide ook daarin geslaag om steeds gereformeerde konstantes of *"beginselen"*, ons het ook vroeër op voorbeelde gewys, implisiet en eksplisiet in hulle kerkordelike maatreëls te weerspieël?

## Die DKO en die NGK-KO: Eietydse probleme hanteer

Die spore van sy tyd word dwarsdeur die DKO aangetref. Die DKO is duidelik bedoel as ordelike kanale vir die welsyn van die Vaderlandse Gereformeerde Kerk in die Nederland van die begin van die 17de eeu. In vergelyking hiermee is die NGK-KO beslis ook 'n eietydse dokument, maar met duidelike koppelings aan die gereformeerd-kerkregtelike tradisie van die 17de eeu.

Die DKO Artikel 1 as inleiding verwys kortweg na die noodsaak van goeie orde in die gemeente van Christus en dat die DKO as 'n goeie kerkorde die verskillende aspekte van die kerklike lewe ordelik behandel. Hierdie aspekte begin by die ampte of dienste en bestryk alles tot by die Christelike tug. Die DKO se kort inleiding staan in skrille kontras met dié van die NGK-KO wat die aard van die Bybel as Woord van God waarop die NG Kerk "gegrond" is, die status van die belydeniskrifte en die reg van die NG Kerk op sy eie interne bevoegdheid en vryheid van godsdiens omskryf (Biesterveld en Kuyper 1905:225 vv.; Pont 1981:176; NGK-KO 2007:1).

Beide inleidings vertoon elemente van die eie tyd.

Die DKO word geformuleer in 'n tyd waarin die leer en belydenis van die Gereformeerde Kerk in die branding is en die stryd teen die Arminiane so fel en beslissend is dat 'n kerkordelike bepaling as bykomende verantwoording onnodig lyk. Immers, dit is juis die Dordtse Sinode van 1618-1619 wat die Dordtse Leerreëls en 'n ondertekeningsformulier vir die *Drie Formuliere van Eenheid* opstel. 'n Vergadering van 37 predikante en 19 ouderlinge (altesaam 56) waarop die 15 Remonstrante duidelik tweede kom (De Jong 1987:188 vv.). Hierteenoor toon die NGK-KO in 1962 met sy omskrywing van Woord en belydenis 'n duidelike bewussyn van moderne probleme en voeg dit die artikel by oor die vryheid van godsdiens na die aanvaarding van 'n menseregte-gebaseerde grondwet vir Suid-Afrika in 1996 (NGK-KO 2002:1).

Die DKO se pertinente aanduiding dat 'n bedienaar van die Woord en die sakramente wettiglik beroep moes wees en nie sommer enige doktor in die Teologie, ouderling of diaken kan wees nie, word uitdruklik gekoppel aan die rondlopende "*scheurmakers*" in daardie tyd. Die bestaan hiervan verklaar waarskynlik ook die voorkoms van Artikels 8, 9 en 15.

Die bekende DKO-Artikel 8 sonder die amp van die bedienaar van die Woord in gevalle van nie-gestudeerdes uit vir persone met buitengewone gawes soos erken, ge-eksamineer

toegelaat deur die kerk. Hulle moet egter soos nuwelinge, mispriesters, monnike en persone wat “sektes” verlaat met groot sorgvuldigheid en versigtigheid toegelaat word (DKO Artikel 9; Pont 1981:177). Daarom moet kerkrade oor hulle kansels waak sodat niemand wat nie deur die kerklike kanale kom nie preek nie (DKO Artikel 15). In 1962 en 2007 is hierdie blykbaar nie ’n knellende probleem vir die NG Kerk nie.

In die 17de eeu ag die DKO dit nodig om te bepaal dat gemeentes moet sorg dat daar studente in die Teologie is en dat hulle deur die gemeentes onderhou word. Iets wat nie in die NGK-KO voorkom nie. Toegelaat deur die Nederlandse owerheid van destyds, moet kerkrade toesien dat daar goeie onderwysers is wat ook die Godsaligheid en Heidelbergse Kategismus kan onderrig.

Ook wat die funksionering van kerkvergaderings betref, het beide die DKO en die NGK-KO eietydse bepalings. Waar die NGK-KO net bepaal dat elke vergadering ’n voorsitter vir die leiding en ordelike verloop daarvan moet hê, verkies die DKO ’n praeses wat moet sorg dat sprekers hulle ordelik gedra, dat die heftiges en strydlustiges swyg en dat diegene wat nie hieraan gehoor gee nie behoorlik gesensureer word. Die DKO gee dus meer detailvoorskrifte in ’n tyd waarin die kultuur van vergadering hou dit skynbaar meer nodig het as 350 jaar later. Hoewel net een predikant per gemeente op ’n klassis mag sitting neem, mag die ander, in die geval waar daar meer as een predikant in ’n gemeente is, ook stem in sake wat hulle persoon of gemeentes direk raak (Biesterveld en Kuyper 1905:228 vv.; Pont 1981:179 vv.).

In die NG Kerk neem alle gemeentepredikante normaalweg sitting op ringe en sinodes. ’n Saak wat sedert die eerste sinode in 1824 staande praktyk geword het (Van der Watt 1973:43; NGK-KO 2007:17).

Afgestem op sy eie kerklike situasie, bepaal die DKO dat elke Nederlandse en Waalse partikuliere sinode wat in die nasionale sinode byeenkom twee predikante en twee ouderlinge sal afvaardig. Die Nederlandse en Waalse gemeentes sal hulle eie kerkrade, klasses en partikuliere sinodes hê, maar verenig in ’n nasionale sinode (Biesterveld en Kuyper 1905:239-240; Pont 1981:182). ’n Situasie wat nie in die NG Kerk voorkom nie, maar kan verander as laasgenoemde se kerklike familie nouer verenig.

## Die DKO en NGK-KO: Eietydse elemente in die verhouding kerk en staat

Die DKO en die NGK-KO 1962 én 2007 vertoon in hulle hantering van die verhouding kerk en staat eietydse spore wat spruit uit die samelewing waarin die betrokke kerk voorkom.

Die DKO hanteer die saak onder Artikel 28 wat die laaste artikel onder die *“diensten”* is. Uit sy bewoording lyk dit asof die DKO die saak hier plaas omdat hy dit as orde vir die kerk primêr rig op die taak van die predikante, ouderlinge en diakens teenoor die *“ambt”* van die Christelike staatsowerhede. Owerhede wat nie deur die DKO voorgesê kan word nie, maar in vergelyking met die kerklike *“diensten”*, volgens die DKO tog ook ’n plig teenoor die kerk en sy ampte of dienste het.

Op ’n eietydse manier verskil die DKO hier met die NGK-KO wat die saak op die kerk in sy verhouding tot die staat as twee samelewingstrukture betrek en nie soos die DKO met ’n vergelyking van die kerklike dienste en owerheidsamp begin nie (Biesterveld en Kuyper 1905:233; NGK-KO 1964:14; NGK-KO 2007:30). ’n Verskil wat gedeeltelik toe

te skryf is aan die invloed van die feodale sisteem op die Reformasie waarin die klem op die persone in beheer en nie soseer die struktuur waarbinne hulle opereer, geval het nie (Kruger *et al* 1966:169-170; Spoelstra 1989:166).

Volgens die DKO is dit die taak van die Christelike owerhede – soos diegene destyds in Nederland – om die heilige kerkdiens op alle maniere te bevorder en die kerklike dienste of ampte in *"allen voorvallenden nood"* te help en te beskerm. Die DKO stel dit nie as 'n opdrag nie, maar 'n feit. Terselfdertyd is die kerklike dienste – aldus die DKO – *verplig* om die hele gemeente op te skerp om die staatsowerhede te gehoorsaam, lief te hê en te eerbiedig. Deur respek en korrespondensie moet *"kerklijke personen"* die guns van die owerhede vir die kerk wen, wantroue voorkom en eendrag tussen die twee soorte ampte bevorder (Biesterveld en Kuyper 1905:233).

Die opskerping tot liefde vir die staatsowerheid is klaarblyklik gerig op die feit dat die owerheidspersone in Nederland erkende Christene en kerklik aanvaarbare owerhede was. Dit gee aan hierdie opmerking 'n duidelike eietydse en situasiegerigte stempel. Die "feit" dat die owerhede die heilige kerkdiens ongekwalifiseerd moet bevorder, is 'n navolging van Artikel 36 van die Nederlandse Geloofsbelydenis. Die agtergrond is die opvatting van die samelewing as 'n teokratiese verbondsgemeenskap wat teruggaan op die Genève van Calvyn. Hiervolgens was dieselfde mense burgers van die staat én doop- en belydende lidmate van die kerk – met kerk en staat twee kante van dieselfde gemeenskap (Strauss 2003:243).

In teenstelling hiermee toon veral die NGK-KO 2007 'n ander benadering van dieselfde kwessie. Die verskil lê ook daarin dat die situasies van die DKO en die NGK-KO verskil.

Waar die DKO met die idee van 'n teokratiese verbondgemeenskap en die Nederlandse Geloofsbelydenis binne die konteks van die destydse Nederland werk, kom die NGK-KO 1962 in omstandighede voor waarin die Neo-Calvinisme onder die Afrikaners in Suid-Afrika die pas aangee. Op sy beurt word die NGK-KO 1998 (soos ongewysig in 2007) in die Suid-Afrika van na 1994 geformuleer waarin die grondwet van 1996 sterk op Hoofstuk 2 met sy handves van menseregte leun.

Die NGK-KO 1962 visualiseer 'n tipiese Neo-Calvinistiese soewereiniteit in eie kring vir beide kerk en staat met die kerk wat in sy Christelike geloofstaak die staat en die wêreld waarin hy is "profeties en getuigend" moet aanspreek en die staat wat in sy regstaak die kerk met sy nie-staatlike geloofsfunksie moet beskerm. Spore van die invloed van die Nederlandse teoloog Abraham Kuyper en wysgere soos Herman Dooyeweerd en Henk Stoker is duidelik waarneembaar. Die byna innige dank waarmee die NG Kerk die regsbeskerming van die staat aanvaar en sy voorneme om nie sy vryheid as instelling te misbruik om die fondamente van die staatsgesag te ondergrawe of wanorde op publiekregtelike terrein te veroorsaak nie, dui onteenseglik daarop dat die NG Kerk en die regerende Nasionale Regering van destyds 'n besondere affiniteit vir mekaar in apartheid Suid-Afrika gehad het. Daarom die dankbaarheid by die NG Kerk en die vrywillige versekering aan 'n regering wat na die onluste by Sharpeville en elders in 1960 onder intense internasionale en interne druk (gebrandmerk as sabotasie) verkeer het, dat die kerk nie staatsgesag sal ondermyn nie (NGK-KO 1962:14; Strauss 2003:255).

Spore van eietydse elemente is ook aanwesig in die NGK-KO 2007 se hantering van die verhouding kerk en staat. Hierin word erken dat 'n *de facto* staatsowerheid Christelik beskou ook *de iure* is. 'n Erkenning dat 'n regering nie noodwendig deur 'n demokratiese

meerderheid aan bewind geplaas hoef te word nie, maar deur God beskik moet wees. Dit dien dus as 'n implisiete antwoord op die kritiek op die minderheidsregering tot 1994 in Suid-Afrika en gee voorkeur aan 'n Bybelse beskikking bo 'n demokratiese proses. Weg is die byna innige houding wat die NGK-KO 1962 teenoor die staat kenmerk. Iets soos die DKO se voorneme om liefde vir diegene in die amp van staatsowerheid by lidmate op te wek. In 'n staatkundig vreemde en nuwe omgewing staan die NG Kerk sterk en saaklik op sy onvervreembare reg op vryheid van godsdiens en maak hy nou eksplisiet *aanspraak* op die regsbepaalde beskerming van die staatsowerheid (NGK-KO 2007:30; Strauss 2003:256).

## Slotopmerking

Beide die DKO en die NGK-KO illustreer die prinsipiële uitgangspunt dat 'n *kerkorde* die *ordelike kanale* verskaf waardeur die Woord van God sy vrye loop in die regering van die betrokke kerk moet neem. Kanale wat implisiet of eksplisiet bou op *"Biblische Weisungen"* of Bybelse konstantes in die kerkbegrip, maar ook heel prakties afgestem is op die tyd waarin dit funksioneer. Laasgenoemde verg 'n moderne, eietydse kerkorde wat nie los van die Woord en die belydenis as normgewend kan funksioneer nie en op sy beurt ook 'n erkenning van Christusgesag as Woordgesag is. 'n Kerkorde sonder die belydenis dat Christus Hoof van sy kerk is en sonder die praktiese deurwerking daarvan in sy bepalings, mis die grootste uitgangspunt vir die regering van die kerk. Immers, Bybels gesien is Christus die Hoof van die kerk waarvan die gelowiges die liggaam is.

# HOOFSTUK 4

## Die Uitleg van 'n Kerkorde: 'n Eie Wetenskap?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 2*

In sy benadering van die hermeneutiek of reëls vir die uitleg van 'n kerkorde kom die Nederlander Braam van de Beek tot die slotsom dat 'n kerkordebepaling nie net so op sy eie en willekeurig uitgelê kan word nie. Net soos Bybeltekste, moet die bepalings van 'n kerkorde nie losstaande nie, maar binne hulle breër (in hierdie geval kerklike én kerkordelike) verband verstaan word. Daarom verwerp hy die houding van daardie kerkregtelikes en juriste wat alles wil vereenvoudig tot 'n *"Regel is regel"*. Vir hom lê die gevaar van willekeur hierin opgesluit omdat dit die uitleg van kerkordebepalings van alle verstaansreëls of verbande losmaak en aan die subjektiewe willekeur van die een wat dit uitlê, uitlewer (Van de Beek 1992:59).

Teen hierdie agtergrond het die Suid-Afrikaanse Appèlhof in 1998 in sy uitspraak in die appèlsaak van die NG Kerk in Afrika teen 'n vroeëre beslissing van die Vrystaatse Hoërhof klare wyn vir gereformeerde kerkregtelikes geskink toe hy opgemerk het dat hy in sy juridiese toets van die saak rekening hou met die eie aard van 'n gereformeerd-presbiteriale kerk soos uitgedruk in sy kerkorde (Hoogste Hof van Appèl in Suid-Afrika, saakno. 536/98, uitspraak Vivier AR, 14). Die hof het dus erken dat 'n kerk die reg het om verstaan te word soos wat hy homself verstaan en dat sy eie aard die verstaan van sy kerkordebepalings verhelder.

Van de Beek bepleit die erkenning van die eie aard van die kerkreg en ontken dat dit die bindende krag van kerkordebepalings strem. Omdat die kerk die genade preek, beteken dit nie dat sy soort reg irrelevant is of nie toegepas kan word nie. Die kerkreg is nie, soos Sohm beweer, ongenadig nie, maar die vormgewing van die genade. Dit beperk nie die vryheid in die kerk nie, maar waarborg dit. 'n Beroep op die genade teenoor die reg lei gou tot onreg en juis dit is 'n vorm van genadeloosheid (Sohm 1992:62).

Vir Van de Beek het die eie aard van die Christelike kerk ook konsekwensies vir die hermeneutiek van die kerkreg. Die kerk is nie uit en uit sy eie *"wetgever"* nie, maar daarvoor gebonde aan die Heilige Skrif. Daar is dus nie net 'n hermeneutiese verhouding tussen die teks van die kerkorde en die huidige situasie nie, maar ook tussen hierdie twee gegewes en die Bybel. Die Bybel is vir sowel die *"vigerende recht"* as die huidige situasie *"een kritische instantie"*. Hierdie drie vorm 'n hermeneutiese driehoek of drie hermeneutiese sirkels in die kerkreg wat dit meer kompleks maak as ander soorte reg.

Die reëls vir die uitleg van 'n kerkorde het oor die laaste twee dekades so ontwikkel dat dit as 'n selfstandige subtema van die kerkreg hanteer word. Du Toit (1991:46) wys daarop dat dit wensdenkery is om te vereis dat 'n kerkorde so duidelik moet wees dat daar geen sprake van 'n ander interpretasie kan wees nie: "Enige geskrif moet volgens bepaalde beginsels geïnterpreteer word. Dit geld selfs vir die geïnspireerde Woord van God".

## Teleologiese hermeneutiek

Die eerste vraag wat opkom by die uitleg van 'n kerkorde is: Met watter doel (Grieks: *telos*) is hierdie artikels geformuleer? Wat is 'n kerkorde en wat wil die betrokke artikel binne die raamwerk van hierdie orde bereik? Hoe sluit die betrokke artikel(s) aan by die opvatting van die kerkreg as 'n dienende reg?

'n Kerkorde moet 'n praktiese uitdrukking wees van die versoening van die kerk as 'n gemeenskap van gelowiges met die lewende Christus. Vanuit hierdie versoening moet die kerkorde die vrede tussen die gelowiges en Christus, sy wil en sy Woord weerspieël, moet die kerkorde gestalte gee aan die heerskappy van Christus as Hoof in sy kerk (Smit 1984:130).

"Die kerkorde moet in kinderlike gehoorsaamheid aan Christus toegepas word en nie rigoristies" of met 'n "letter van die wet in isolasie"-benadering nie. Die "letter" moet verstaan word in die lig van die Woord as 'n boek met 'n geloofsboodskap en die Bybelse eise van liefde en billikheid. 'n Kerkorde as ordelike kanale wil verseker dat die lyne van die Woord en daarom van Christus in die uit- en opbou van die kerk eerbiedig word (Smit 1984:136-137).

Met hierdie doel voor oë is die kerkorde *nie 'n wet wat met wetlike gesag beklee* is en juridies afdwingbaar toegepas moet word nie (Van der Linde 1965:31). Die kerkorde moet weg van homself heenwys na Christus en sy Woord. Sy binding is nie geleë in 'n regstegniese wetlikheid nie, maar in sy getrouheid aan die Woord. Dit het nie 'n bindende regskarakter nie, maar 'n reëlende Woordgebonde karakter (Jansen 1952:3).

Die kerkorde mag ook nie 'n bundel word wat die kerklike lewe deur *strakke reglemente laat versteen nie*. Dit moet die kerklike vryheid dien om ten diepste Woordgetrou te lewe (Praamsma 1946:3). Daarom moet 'n kerkorde so saaklik en duidelik as moontlik wees (Bouwman 1985a:327).

"Die doel van 'n kerkorde bepaal... nie net sy lengte en omvang nie..." ook sy uitleg (Du Toit 1991:49).

## Sistematiese hermeneutiek

Die uitleg van 'n kerkorde moet plaasvind *binne die geloofs- of geestelike tradisie* van die betrokke kerk. Die kerkorde is normaalweg 'n neerslag hiervan en loop in 'n tipiese gereformeerde kerk getrou aan die Skrif, belydenis en die kerkregtelike uitgangspunte – in hierdie volgorde van belangrikheid (vgl. Hoofstuk 3) – van die kerk. Dit beteken dat van die ekklesiologiese of kerklike norme en fasette uit hierdie drie die kerkorde bepaal sodat dit in die lig hiervan verstaan moet word (Smit 1984:85).

Waar die kerkorde die sogenaamde *ius constitutum* of gepositiveerde kerkreg is, is die konstantes of norme vir die kerkorde die *ius constituendum*. Die konstantes spruit uit die Skrif, belydenis en kerkregtelike uitgangspunte. Die Skrif is die eerste norm of *norma normans,* die belydenis die tweede of *norma normata* en kerkregtelike uitgangspunte sake wat ook getrou aan Skrif en belydenis moet wees. Kerkregtelike uitgangspunte kan nie geïsoleer word van die dogmatiek, kosmologie, samelewingsleer en kerklike tradisie nie (Strauss 1991a:26 vv.).

Op basis van die Bybel het die Reformasie byvoorbeeld tot die insig gekom dat 'n hiërargie onder die ampte Skrifgetrouheid in die kerk kan verhinder (Van de Beek 1992:60). In 'n hiërargiese bestel kan een mens of 'n klein groepie mense of ampte die finale sê hê, terwyl hulle liewer saam en vanaf 'n gelyke basis moet vasstel wat die Woord sê. I Korintiërs 3 stel dit uitdruklik dat mense in diens slegs medewerkers "*op gelyke voet*" is.

Net so vat die Nederlandse Geloofsbelydenis Skrifwaarhede saam as dit in Artikels 28 en 29 bepaal dat die merktekens van die ware kerk bestaan uit 'n suiwere of Skriftuurlike bediening van die Woord, die sakramente en van die kerklike tug. Dit bring gereformeerdes daartoe om die gemeente volledig kerk (Bavinck 1967:365), maar nie die hele kerk nie, te noem én kerkverband 'n verband van gemeentes (Heyns 1977:170). 'n Verband waarin die samestelling van sy meerdere vergaderings hierdie uitgangspunt moet weerspieël.[18] *Meerdere vergaderings* beteken nie hoër vergaderings of vergaderings met meer gesag nie, maar vergaderings van *meer gemeentes* deur middel van hulle afgevaardigdes (Strauss 1989b:5). JA Heyns steun dit met sy formulering dat gemeentes toetree tot kerkverband, nie om meer kerk te word nie, maar juis omdat hulle kerk ís (1977:170).

## Historiese hermeneutiek

'n Kerkorde moet sorg vir ordelike kanale waardeur die Woord in 'n bepaalde situasie sy vrye loop in en deur die kerk kan neem. Die konstantes agter kerkordebepalings is norme of beginpunte wat neerslag vind in praktiese maatreëls wat ook die tekens van die tyd vertoon. Maatreëls wat in hulle praktiese funksionering dikwels 'n *ontwikkeling* deurmaak in die *formulering en die gewysiging van bepalings* (Du Toit 1991:51). Hierdie toedrag van sake ontlok van Praamsma (1946:3) die opmerking dat 'n kerkorde nie 'n Skrifgegewe in die eerste plek is nie, maar 'n historiese gegewe.

'n Behoorlike verstaan van 'n bepaling sal wat die historiese sy daarvan betref met die volgende rekening hou.

### *Wetshistories*

Hier is die vraag wat die bepaling by die opstelling daarvan beteken het? Dit vra studie van historiese bronne wat lig op die saak werp en van die verklaring van die ouer kerkordes waarin die artikel die eerste keer voorkom. So is Artikel 1 van die NGK-KO 1962 vroeër bespreek waarin die NG Kerk bestempel word as gegrond op die Bybel as die "heilige en onfeilbare Woord van God". 'n Artikel wat spore van die destydse debat in die NG Kerk oor die inspirasie en gesag van die Skrif vertoon en óók daarmee uitgelê moet word.

18 Die beginsel van gemeentes as strukturele gelykes wat 'n gelyke aantal na die ring of klassis afvaardig, word in talle gereformeerde kerke aanvaar, maar nog nie in die NG Kerk nie (vgl. Nauta 1971:191; NGK-KO 2007:16). Dit gaan hier om 'n ekklesiologiese (dogmatiese) waarheid wat in kerkordes neerslag vind en kerkordes wat teen hierdie agtergrond gelees moet word. Die strukturele gelykheid van gemeentes word nie deur 'n gelyke getal lidmate bepaal nie, maar deur die feit dat hulle gelowiges op 'n bepaalde plek is wat rondom Woord, sakrament en tug bymekaar kom. 'n Vergelykbare parallel kan gesien word in state wat, afgesien van hulle mag of grote, as gelykes eksterne verdrae sluit of intern ryk, arm, kundige en onkundige burgers het wat almal net een stem in 'n verkiesing het.

### *Regshistories*

Op watter voorgeskiedenis het die oorspronklike artikel gevolg? So ’n invalshoek werp lig op daardie deel van Artikel 1 van die NGK-KO waarin gestel word: die “leer” van die NG Kerk “staan uitgedruk in die Formuliere van Eenheid soos vasgestel op die Sinode van Dordrecht in 1618-1619”. Die leer “uitgedruk in” is ’n eie verwoording van Dordt se leer “begrepen in…” (Kuyper, HH *sa*:186-187) en lê in daardie tradisie wat die klem van die “omdat (quia) in ooreenstemming met die Skrif” plaas op die *geloof soos bely of verwoord* in die belydenisskrifte en nie noodwendig op elke frase of verwysing nie (Strauss 2006:664).

### *Funksioneringsgeskiedenis*

Die volgende vraag word hier gevra: Hoe is die artikel in die verlede toegepas? Die antwoord het ’n vergelykbare parallel in die Suid-Afrikaanse geregshowe waar vroeëre uitsprake in soortgelyke sake as presedente beskou word (Kleyn en Viljoen 1999:67-68). ’n Voorbeeld is die NGK-KO Artikel 10 wat bepaal dat ’n predikant geen ampspligte mag uitvoer binne die grense van ’n ander gemeente sonder die toestemming van daardie kerkraad nie. In die toepassing van hierdie artikel word daar gekonsentreer op die amptelike bediening van die Woord in eredienste en nie op herderlike besoeke aan eie siek lidmate wat binne die grense van ’n ander gemeente verpleeg word nie. Laasgenoemde was ook nie die rede waarom die oorspronklike artikel aanvanklik by Dordt ingestel is nie (Spoelstra 1989:110).

## Strukturele hermeneutiek

Hierdie soort hermeneutiek verwoord ’n vereiste vir die uitleg van ’n kerkorde wat met die stelreël “Skrif met Skrif vergelyk” in die uitleg van die Bybel vergelyk kan word. Dit beteken dat dit aanvaar word dat ’n kerkorde homself nie sal weerspreek nie, dat artikels mekaar aanvul en dat die een artikel in die lig van die ander uitgelê moet word (Du Toit 1991:54).

In die NGK-KO is daar die voorbeeld van Artikel 26.1 wat bepaal dat die “opsig oor, die regering van en die tug in die gemeente” aan die kerkraad toevertrou is. Dit verduidelik Artikel 10 se verbod op die vervulling van ampspligte in ’n ander gemeente deur ’n predikant, tensy die betrokke kerkraad daarvoor toestemming gegee het.

’n Ander faset wat hieronder tuisgebring kan word, is dié van die kerklike status wat aan die kerkorde kleef.

Kortliks kom dit daarop neer dat ’n gereformeerde kerk ’n *rangorde van normgewende dokumente* erken. Hoogste in rang is die Bybel wat as gegewe Woord van God aanvaar word. Onder die Woord en hersienbaar in die lig van die Skrif is die kerklike belydenisse. Gebonde aan die norme uit Skrif en belydenis is die kerkorde. In die vierde plek is daar die besluite van kerkvergaderings wat aan die eerste drie onderworpe is. Hierdie rangorde verklaar waarom die belydenisskrifte met ’n meer gewigtige meerderheid as die kerkorde goedgekeur moet word en die kerkorde met ’n groter meerderheid as die gewone besluite van die betrokke vergadering aanvaar moet word(NGK-KO 2007:19 Artikel 44). Struktureel lê die kerkorde in rangorde dus op nommer 3.

In onderskeiding van die artikels van die kerkorde wat eietydse ordemaatreëls bevat wat ook duursaam en kernagtig moet wees, staan die reglemente of bylaes tot die kerkorde. Daarna word soms verkeerdelik verwys as deel van die kerkorde, maar dié dokumente dra nie meer gewig as gewone besluite nie (Du Toit 1991:54-55).

## Taalkundige hermeneutiek

Hierdie aspek by die uitlê van 'n kerkorde het te make met die betekenis van woorde in die verband waarin dit voorkom asook tipies kerklike woorde wat hoofsaaklik in die kerk gebruik word en hier 'n sekere betekenis ontwikkel het. Hierby moet die impak van leestekens ook erken word. Taalkundige hermeneutiek by die uitleg van 'n kerkorde hang ook saam met die teleologiese, sistematiese, historiese en strukturele hermeneutiek. Die *vereistes by die uitleg van 'n kerkorde* kan *van mekaar onderskei, maar nie geïsoleer* word nie.

Dat woorde binne hulle verband verstaan moet word, is 'n algemeen erkende taalkundige beginsel. In die NG Kerk het sekere woorde egter ook definitiewe betekenisse ontwikkel sodat dit as "kerktaal" bestempel kan word. Woorde soos konsulent, emeritaat, legitimasie, approbasie, akte van demissie, kerkvisitasie, moderator, assessor en aktuarius (NGK-KO 2007; Du Toit 1991:55) is bekende kerklike uitdrukkings. Die meeste van hierdie woorde het geyk geraak en tegniese terme vir bepaalde kerksake geword.

## Rasionaliteit as eksterne faktor

Onder die rasionaliteit van kerkordebepalings én die uitsprake van kerkvergaderings in tugsake hoort die opvatting dat dit in die heersende samelewingsklimaat *redelik en billik* moet wees. So 'n benadering versterk kerkordelike sekerheid onder kerklidmate. In die proses moet daar 'n kerkordelike tradisie gebou word waarin gewaak word teen 'n eng letterlike interpretasie of 'n reël-terwille-van-die-reël-benadering wat die doel van die kerkorde binne sy kerklike konteks verydel.

Dit beteken dat redelikheid en billikheid van "buite af" met die uitleg van die kerkorde geïntegreer word en die gesonde oordeel al dan nie van die uitleggers openbaar. In die jongste tyd voer sommige kerkregtelikes aan dat die kerk vir die raakvat van redelikheid en billikheid in sy optrede – veral in tugsake – ook rekening moet hou met die algemene regsgevoel in die samelewing. 'n Gevoel wat deur nie-kerklike en buite-Bybelse elemente soos moderne staatsgrondwette óók gevoed kan word (Strauss 2007a:203).

Omdat egskeidings in Suid-Afrika aan die orde van die dag is en predikante nie daarvan uitgesluit is nie, is dit deesdae in die NG Kerk nie 'n uitgemaakte saak dat 'n geskeide predikant sy predikantsbevoegdheid verloor nie. Die feit dat 'n "onskuldige" geskeide as bedienaar van die Woord ook deur lidmate aanvaar word, dui op 'n merkbare verskuiwing in regsgevoel. Die opvatting was dat altwee egliede die verantwoordelikheid vir 'n egskeiding moet aanvaar. Tans kan 'n predikant sy of haar diens egter voortsit as dit duidelik is dat hy of sy nie die "feitelike" oorsaak van die egskeiding was nie.

Ander ergerlike of tugwaardige sondes soos voorhuwelikse seksuele gemeenskap ontlok deesdae selde meer as 'n vermaning wat moet lei tot berou omdat die moderne regsgevoel nie strenger stappe oorweeg nie.

Die vereistes vir die hermeneutiek of uitleg van 'n kerkorde beklemtoon die unieke aard daarvan, maar is by 'n nadere ontleding tog nie vergesog nie. Soos enige ander dokument is die vereistes vir die uitleg van 'n kerkorde daarop gemik om die ware betekenis en doel daarvan uit te bring.

# HOOFSTUK 5

## Dienste of Ampte en Gesag?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 3 en 4*

Die Nederlandse gereformeerde kerkordes uit die 16de eeu gebruik die woordjie "dienste" vir spesiale take in die gemeente soos dié van ouderling en diaken. Dit was waarskynlik Luther wat vir die inglip van die woordjie "amp" in die Protestantisme verantwoordelik was toe hy in sy vertaling van die Nuwe Testament die Duitse "Amt" vir die Griekse "diakonia" gebruik het.

Sonder om in onnodige terminologiese onderskeidings te versand, kan 'n saak daarvoor uitgemaak word dat goeie kerklike ampswerk diens is, maar dat alle kerklike diens nie ampswerk is nie. Ons kan goedskiks verwys na ampsdiens of amptelike dienswerk omdat – so glo ons – die Here die kerk in sulke gevalle gebruik om *amptelik* te beroep, te mandateer en te bevestig (Trimp 1988:233-240).

In sy immergroen werk oor die kerklike ampte, *"Als een riet in de wind..."*, kom Jonker tot die slotsom dat wie "amp" sê, ook "gesag" sê. Vir hom is "amp" en "gesag" twee onafskeibare begrippe. Dit maak nie saak hoe jy die ampte inklee nie, dit wys altyd heen na 'n opdrag wat iemand van 'n erkende gesag ontvang het en wat die gesag in die naam van die gesagvoerder uitoefen (Jonker 1970:6).

Van Ruler stel die kwessie van gesag nog skerper. Vir hom is die hele lewe 'n saak van geloof wat voor gesag buig. Ons glo op gesag van 'n apostel omdat die apostels as ooggetuies van die opstanding van die Here Jesus en draers van die heilsboodskap van God opgetree het. Ons leef egter ook op gesag van 'n apostel omdat die "*apostolische evangelie*" so 'n diepgaande invloed op ons lewens uitoefen (Van Ruler 1971:7-8).

Beide Jonker en Van Ruler staan hiermee opsigtelik in die gereformeerde tradisie wat glo dat die ampte soos hier verstaan namens Christus optree (Jonker 1970:6). Calvyn was daarvan oortuig dat die ampte een van die middele is waardeur God sy kerk regeer. In die tradisielyn van die kerkvader Augustinus maak die befaamde reformator van Genève gewag van God wat mense in die kerk uitsoek om *"door hun mond zijn eigen werk te volbrengen"* of sy *"gereedschap"* te wees. So skep die Here vir Hom verteenwoordigers of plaasvervangers sonder om sy eer en reg aan hulle oor te dra (Calvyn *sa*:54-55).

Hierdie opvatting word van verskillende kante bestry. Boonop is dit 'n vraag of kerklikes nie al eeue lank van hierdie "plaasvervanger-idee" misbruik maak nie? Hoe kan sondige mense wat dit nie alles het nie in elke geval daarop aanspraak maak dat hulle namens God optree? Dit is veral vanuit die *spiritualistiese* en *demokratistiese* rigtings wat daar kritiek teen die ampsdiens in die kerk kom.

### Spiritualistiese kritiek teen ampsgesag

Die moderne beweging van "Ja vir Jesus, nee vir die kerk" (Botha 2001) hou op punte verband met die eeue-oue weerstand teen die amptelike organisering van die kerk as die

werk van die Heilige Gees. Trimp wys op vorme van gematigde of radikale spiritualisme wat die kerk reeds voor ons tyd as 'n *"inferieur niveau"* vir die werk van die Heilige Gees afgemaak het.

Uit hierdie gedagtegang kom die fundamentele oortuiging dat die werk van die Heilige Gees in die gelowiges van so 'n kwaliteit is dat dit hulle ver bo die strukture van die skepping laat uitstyg. Die Gees draai ons gesig na God, maar ons rug na die "banale kreatuurlikheid", word gesê. Daarom is daar verset teen die kerklike ampsdiens onder evangeliese Christene soos Metodiste, Kongregasionaliste en Independentiste (Trimp 1988:237).

Hierdie spanning tussen Gees en amp vind in die pentakostalisme van die 20ste eeu en neo-pentakostalisme van die laat 20ste eeu gedrewe ondersteuners. Die radikale pinksterstandpunt tref 'n skerp onderskeid tussen die eerste periode in die geskiedenis van die kerk en dit wat daarna gevolg het. Die argument is dat die Heilige Gees die kerk in die eerste periode "regstreeks" gelei het en dat die geesdrif toe hoog geloop het. Daarna het die ampte die botoon begin voer en het hierdie entoesiasme afgeneem. Vaste, amptelike kanale het tot 'n geestelike agteruitgang in die kerk gelei. Bewyse hiervoor word na bewering in die briewe van Paulus gevind. In sy oudste briewe sou hy klem gelê het op die genadegawes of charismata sonder 'n beroep op die ampte. In sy latere briewe, soos die Pastorale briewe, staan die ampte voorop sonder om die charismata te vermeld (Van Itterzon 1974:62-63).

Aan die wortel van hierdie benadering lê 'n spanning tussen natuur en bo-natuur. Daarom koppel woordvoerder Pearlman die gawes van die Gees aan *"supernatural abilities"* vir *"special ministries"* en betoog Moller dat die charismata nie "natuurlike" vaardighede insluit nie (Pearlman 1943:32; Moller 1975:49).

As hierdie lyn van argumentasie reg is, het normale kerklike strukture nie die sanksie van die Heilige Gees nie en is daar by die ampte ook geen sprake van 'n Christusrepresentasie of die uitoefening van gesag namens God nie. Die reformatoriese visie dat verlossing totaal en lewensomvattend is, word hier beperk tot die sogenaamde bonatuurlike. Weg is die siening van die koninkryk van God as lewensomvattende begrip.

## Demokratistiese aversie teen ampsgesag

Die demokratisme van waaruit hierdie aversie kom, word deur Jonker (1970:9) aangedui as geloof in die outonomie van die (rede van) die moderne mens. Rossouw wys in 1988 op 'n demokratisme of verabolutering van die demokrasie wat kom uit eietydse Westerse maatskappysisteme soos beïnvloed deur die humanisme en pragmatisme. 'n Proses wat die mondigheid van die moderne mens sentraal stel. Vanuit hierdie demokratisme is daar kritiek teen die idee van ampsgesag by 'n groep uitverkorenes of begunstigdes van God. Dit sou paternalisties en deur die demokratistiese lewensgevoel agterhaal wees (Rossouw 1988:360).

Op dieselfde prinsipiële lyn, maar twee dekades later, trek 'n modernistiese en post-modernistiese humanistiese gees van indiwidualisme deur kerk en samelewing in Suid-Afrika. Dit groei op die humanistiese indiwidualisme met sy klem op die aangebore regte en redelikheid en/of unieke waarheid van elke indiwidu. Elkeen het sy eie storie of verhaal wat – tipies postmodernisties – die norm word vir hoe hy teenoor die kerk

en ampsgesag reageer (Strauss 2001:395-405). 'n Afrikaanse skryfster verwoord haar houding oor die kansel so: "Ek laat nie meer afpraat na my toe nie. Ek luister na my eie liggaam. Dit het my nog nooit in die steek gelaat nie."

Uit Protestantse Nederland sluit Dingemans hierby aan met sy demokraties-funksionele visie op die ampte. Hy betoog dat die aantal en aard van die ampte deur die gemeente as demokrasie self bepaal moet word. In dié proses word tydsbepaaldheid en sosiologiese funksionaliteit die norme. 'n Christokrasie wat glo in die verteenwoordiging van Christus deur die ampte by die gemeente stel ampsdiens *"tegenover"* die gemeente. Volgens hom moet die diens egter *"samen"* vir en uit die gemeente wees. Hy definieer sy visie as die pneumatologiese benadering van die ampte wat die gemeente omskep in 'n vrywillige en oopkantige groep Jesusvolgelinge. Vir hom gaan dit lynreg in teenoor die Christokratiese benadering met sy strukturering en vaste vorme (Dingemans 1987:36-37, 52, 82, 117, 130; Strauss 1994:51-64).

Opvallend afwesig by Dingemans is Skrifgegewens en 'n lewensvisie wat God in plaas van die indiwiduele mens sentraal stel. Anders as by die reformator Calvyn berus die reg en die eer hier nie by God nie, maar by die mens met sy behoeftes en oordele. Die mens word hier gesagvoerder sodat ampsdiens as diens van en aan Christus in vlamme opgaan (Strauss 1994:58).

## Ampsdiens en gesag: 'n Christokratiese benadering

In sy grondige studie oor Skrif en kerkorde kom Celliers na 'n verantwoorde eksegetiese proses tot die gevolgtrekking dat die Bybel 'n veelkantigheid vertoon as dit by die, soos hy dit noem, die besondere bedieninge van die kerk kom. Hoewel hierdie bedieninge op sekere konstantes berus, beteken dit nie dat dit in alle tye en omstandighede dieselfde moet wees nie (Celliers 2003:290-291).

Een van hierdie konstantes is dat alle ampsdiens op gesag van Christus uitgevoer moet word. Omdat Christus sy kerk deur sy Woord en sy Gees versamel (Heidelbergse Kategismus vraag 54), en omdat hierdie liggaam uit Hom as die Hoof groei en opgebou word, mag en kan die egte besondere ampsdiens niks anders wees nie as 'n middel in Christus (God) se hand om die diens Woordgetrou te verrig. Christusgesag is Woordgesag en omgekeerd. Ampsdiens is diens namens Christus, in sy Naam en op sy gesag. Hierdie belydenis – soos Jonker (1965:6) dit noem – het praktiese implikasies vir die besondere ampsdiens.

Die eerste is die oortuiging dat iemand wat 'n besondere ampsdiens verrig deur 'n hoër gesag daarvoor aangewys moet word. Die Here Jesus is deur sy Vader gestuur en die apostels deur God geroep. Hoewel die ouderlinge deur die gemeentes aangewys word, word dit so verstaan dat God hulle aangestel het. Daarom sê Paulus vir die ouderlinge in Efese: "*Pas julle self op en die hele kudde wat die Heilige Gees onder julle sorg gestel het.*" (Karres 1969:26). Dit impliseer dat die keuse van die gemeente 'n middel is vir die Here om die regte persoon aan te wys. Die keuse moet dus in totale gehoorsaamheid en afhanklikheid van Hom gedoen word. So gesien is dit die Heilige Gees wat hier besluit. In dieselfde trant sê die Pauliniese briewe dat Christus apostels, profete, evangeliste en

herders en leraars gee en dat God deur Hom aan ons die bediening van die versoening toevertrou.[19]

Die tweede is dat God tot die opdrag of diens roep, maar ook die toerusting of charismata daarvoor gee. Die charismata word deur die res in sekere gemeentelede raakgesien en dié res word dan deur God gebruik om in die Naam van Christus 'n beroep vir 'n spesifieke taak tot opbou van die gemeente na hierdie gemeentelede te laat uitgaan (Steenberger 1991:28).

Die derde is dat dit hier gaan om 'n spesifieke bediening met gesag. In die Naam van Christus kon Paulus die broers in Thessalonika, Efese en ander plekke beveel, vermaan, vertroos, versterk en bestraf en die verwagting koester dat hulle na hom luister. Waar die Woord die diens rig, is dit met die volmag van God en vertoon dit iets van sy majesteit en krag. Daarom noem Van Ruler (1971:8) Woordverkondiging ook proklamering. Die gehalte of inhoud van Paulus se woorde moes die Korintiërs oortuig dat dit op gesag van God uitgespreek word (Van Itterzon 1974:55-57).

## Dingemans weerlê

Op Dingemans se klag dat hierdie Christokratiese benadering die ampsdiens *"tegenover"* die gemeente stel en daarom verskil van 'n pneumatologiese aanslag, kan ontkennend en bevestigend geantwoord word.

In die eerste plek staan Christologie en Pneumatologie nie teenoor mekaar nie. Wanneer Christus in sy kerk werk, werk Hy juis deur sy Gees. Hierdie Gees wat deur die Woord vermaan en vertroos én wat in die gelowige woon, staan óók teenoor die sondige natuur van die gelowige in wie Hy is (Van Ruler 1971:10; vgl. Galasiërs 5:16-18). Daarom kan pneumatologiese ampsdiens in baie gevalle ook teenoor die gelowiges of die gemeente te staan kom.

In werklikheid is dit Christologies én pneumatologies so dat die Bybel geskiktheid vir die ampsdiens en die charismata aan mekaar verbind. Die ampte is self genade- en daarom geestesgawes en in sigself 'n gawe en 'n opdrag van die Here aan die kerk. Dit blyk uit bekende Bybelse *loci* vir die ampsdiens soos Romeine 12:6-8, 1 Korintiërs 12:28-30 en Efesiërs 4:7-14. Behalwe dat Christologie en pneumatologie hier volledig oorvleuel, staan natuur en bonatuur ook nie teenoor mekaar nie (Du Rand 1988:75-94).

In die tweede plek, as die kudde reg gelei word, beteken dit dat hulle na die Here en Sy eer gelei word. Die *"tegenover"* kan dus ook omsit in gesamentlikheid of 'n harmonie van gehoorsaamheid (Van Itterzon 1974:57).

Dingemans se opvatting van 'n *"tegenover"* tussen die ampsdiens en die gemeente, Christologies verstaan, setel eerder in sy uitgangspunt dat die gemeente uit mondige burgers bestaan wat hulle daarom bitter moeilik aan die gesag van Christus onderwerp. Sy gebrek aan Skrifmateriaal vir die saak onder bespreking is opvallend.

19 Vgl. Efesiërs 4:11 en 2 Korintiërs 5:18.

## Ampsdiens onfeilbaar?

Skep die Christus- of Woordgesag waarmee die ampsdiens verrig word die moontlikheid dat predikers op onfeilbaarheid kan aanspraak maak?

Hierdie aanspraak is alleen moontlik as dit uit die oog verloor word dat preke net gesag dra as dit die Woord reg sny. Dit wat bind en op God se gesag aanspraak maak is dit wat met die gesag van die Woord en daarom van Christus kom. Die onfeilbaarheid van sy ampsdiens lê nie in die persoon of pogings van die prediker nie, maar in die ooreenkoms hiervan met die Woord.

Barth se opvatting van die besondere ampte as 'n fatale begrip is juis hieraan verwant omdat sy siening van die Skrif en die prediking sy standpunt bepaal. Vir hom is die Skrif uiteindelik feilbare menslike pogings om die Woord deur te gee. Daarom is preke nie deel van die gesagvolle deurgee of proklamering van hierdie Woord nie, maar deel van die gesamentlike pogings van die gelowiges op weg na die Woord (Barth 1967:694-695; Trimp 1988:236).

## Slot: Gesagsreg of plasingsreg?

Die vraag kan gevra word of die feit dat die gemeente persone aanwys vir die besondere ampsdiens nie beteken dat hulle die mandaat en daarom ook die gesag aan hierdie mense gee nie? Gee die kerk nie daarmee die Christokrasie prys vir die demokrasie nie?

Calvyn voer aan dat die ampte een van die middele is waardeur God sy kerk regeer. Hy mandateer hulle hiervoor sonder om sy eer en gesag aan hulle oor te dra. Die kerk kry in die proses en op gesag van God bloot 'n kies- en 'n plasingsreg waardeur hy die verkiesing van God moet deurvoer. Die belange van die kerk en die koninkryk, en nie van diegene wat aanwys nie, moet hier die deurslag gee. Dit gaan dus nie om 'n mondige outonome mens soos deur die Verligting gesuggereer nie, maar 'n opdrag van God wat volgens sy wil uitgevoer moet word.

Gesagvolle ampsdiens? Ja, maar solank dit gebonde bly aan Christus en sy Woord.

# HOOFSTUK 6

## Predikantstatus?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 5-14*

Dit is sommer asof die uitgangspunte van die kerkhervorming soos *sola scriptura*, *sola gratia* en *sola fide* én die dienskarakter van die kerklike ampte of ampsdiens byvoorbaat skop teen enige gedagte aan status vir die predikant. Die burgerlike inkleding van 'n amp koppel sosiale status en eer aan die burgemeester en stadsraadslid, maar gereformeerd gesien is dit die laaste kransie wat jy om die kerklike ampsdiens wil hang.

Populêr beskou het status te make met die posisie of eer wat die persoon met status onder mense het. So iets kan dus nie van hom of haar weggeneem word sonder dat sy of haar eer weggeneem word nie. In kort kom dit daarop neer dat die begrip "status" iets van die persoon daarby betrokke sê sonder om noodwendig iets van sy of haar diens in die amp te sê (Botha 1991:92). Dit staan dus haaks op daardie kerklike ampsbenadering waarin die klem op die diens en bediening van Christus, of dan, op Christus val.

In die NG Kerk was die woordjie "status" vir baie jare gekoppel aan die posisie van die predikant en proponent. Hierdie koppeling van predikant- of proponentwees aan die persoon het ooreenkomste met die Roomse koppeling van 'n *character indelebilis* ('n karakter van onverganklikheid) aan die amp ontwikkel. By die Roomse is die wyding van die priester een van 7 sakramente waardeur Gods genade *ex opera operato* of outomaties in die ontvanger ingestort word en hom permanent bly aankleef. In die NG Kerk het 'n populêre opvatting mettertyd ontstaan dat 'n persoon se status nie aangetas behoort te word nie, selfs al het hy of sy nie meer die begeerte om 'n bedienaar van die Woord in die ampsdiens van die kerk te wees nie. Dit het dus gegaan oor die posisie of status van so 'n persoon en nie sy diens nie (Botha 1991:91).

Die begrip "status" ten opsigte van iemand se amps- en bedieningsbevoegdheid kom nêrens elders in die gereformeerde tradisie voor nie. Saam met die dienskarakter van die ampte was dit waarskynlik die redes waarom die saak deur die Regskommissie van die Algemene Sinode van die NG Kerk ondersoek en deur die Algemene Sinode van 1994 na "ampsbevoegdheid" gewysig is (NGK 1994:505 vv.).

Hierdie Sinode het verklaar dat die bevoegdheid van predikant en proponent bepaal word deur Christus wat sy kerk deur sy Woord en Gees regeer. Dat Hy dit doen deur persone wat Hy daarvoor roep, toerus en in sy diens stel. Volgens die Sinode gaan dit hier oor bevoegdheid vir die verrigting van die ampsdiens en nie *"oor 'n aparte geestelike stand wat beklee is met 'n blywende eer of mag en wat deur 'n daad van ordening verkry word nie. Daar bestaan nie so iets soos 'n ampstatus wat aan die persoon kleef en aan hom sekere regte en bevoegdhede verleen sonder dat hy sy amp binne gemeentelike of kerkverband beklee nie*." (NGK 1994:505).

Die begrippe ampsdiens en gemeente- of kerkverband is dus aan mekaar gekoppel. Dit gaan om ampsdiens in diens van die betrokke gemeente of meer gemeentes soos wat hulle kerkverband uitmaak.

## Amp in die gemeente

Onder gereformeerdes leef die oortuiging dat die gemeente, "*hoe klein*" of groot ook al, 'n selfstandige, plaaslike openbaring is van die universele liggaam van Christus (Bouwman 1985a:429). Die gemeente is volledig kerk ("*ecclesia completa*") omdat die merktekens van die ware kerk juis daarin aangetref word (Jonker 1965:12).

Die Nederlandse Geloofsbelydenis noem die merktekens die suiwere prediking van die Woord, die bediening van die sakramente soos Christus dit ingestel het en die toepassing van die kerklike tug. Met ander woorde, as Woord en sakrament volgens die bedoeling van die Woord bedien en die tug teen die sonde gehandhaaf word, word daar gestalte gegee aan die merktekens van die ware kerk (NGB Artikel 29).

Dit ontlok van Herman Bavinck, gevierde gereformeerde dogmatikus, die opmerking dat selfs al bly daar net een gemeente op aarde oor, hierdie gemeente nog volledig kerk kan wees as die merktekens daarin aanwesig is (Bavinck 1967:356). Dit gaan nie oor die eienskappe van die kerk nie – eienskappe soos *heilig* en *algemeen* wat dit ook met nie-kerklike lewensvorme soos die *Christelike huwelik en gesin* deel – maar dit waaraan die kerk as kérk uitgeken kan word. Dit wat die kerk 'n Christelike geloofsinstelling én uniek maak (Kock 1975:142-144).

Op voetspoor van Calvyn wat aanvanklik net die suiwere bediening van die Woord en sakramente as merktekens geïdentifiseer het, het die insig mettertyd in die gereformeerde ekklesiologie by onder andere Theodor Beza, opvolger van Calvyn in Genève, ontwikkel dat die regte hantering van die Woord en sakramente die tug as komplementerende en identifiseerbare derde teken veronderstel. Soveel so dat die tekens eksplisiet van twee na drie vermeerder is (Polman *sa*:333).

Saamgelees met die uitgangspunt dat die taak van die kerkraad en daarmee die ouderlinge (lerend en regerend) en diakens van 'n gemeente tot die grense (nie noodwendig net geografies!) van die gemeente beperk word, beteken dit ook dat die predikant se diens as deel hiervan beperk word tot die werksaamhede van die gemeente of die gemeentes wat sy werk reël. Hy of sy staan onder die beroeping, bevestiging en toesig van die kerkraad van die gemeente waarby hy of sy inskakel of van die gemeentes wat sy werksaamhede reël (NGK 1994:164). 'n Reëling wat normaalweg deur instansies van die kerkverband soos die ring of sinode of hulle gevolmagtigde kommissies getref word, maar ook deur 'n onderlinge afspraak tussen twee of meer gemeentes moontlik is.

Die kerke is die enigste instansie wat 'n persoon tot 'n proponent of predikant kan verklaar of bevoeg is om dit te doen. En die kerk werk nooit anders nie as deur die gemeente as 'n selfstandige uitdrukking daarvan óf die gemeentes gesamentlik in kerkverband. VDM of bedienaar van die Goddelike Woord is dus die benaming van die kerklike werk of diens wat so 'n persoon verrig. Omdat dit egter nie iets is wat as status of eer permanent aan so 'n persoon kleef nie, spreek dit vanself dat die betrokke persoon hierdie benaming prysgee as hy of sy die diens prysgee. Die persoon verloor die "reg" om die benaming vir die eie self te gebruik as hy of sy uit hierdie diens van die kerk tree.

Teen hierdie agtergrond bly dit onverstaanbaar en bedrieglik as 'n persoon aandring op die benaming sonder enige bereidheid om in die kerklike diens waarvoor dit staan, werk te verrig wat onder die toesig van die kerk as verteenwoordiger van Christus gedoen word. Werk wat die unieke diens is van Christus en sy kerk en nie buite- of nie-kerklik van aard kan wees nie, selfs al dien dit die breëre koninkryk van God.

'n Bereidheid vir die diens wat lei tot die verwerwing van die benaming is kerklik gesien in elke geval nie 'n saak wat die betrokke persoon alleen kan uitmaak nie. Die werk vra 'n keuse van die persoon én die betrokke kerklike werkkring wat die "innerlike" persoonlike roeping deur 'n "uiterlike" kerklike beroep moet bevestig om daarvan 'n konkrete roeping van God te maak. 'n Roeping wat kan oorgaan tot 'n bevestiging in die ampsdiens en dán 'n verwerwing van die benaming wat daarmee saam gaan (vgl. NGK 1994:164).

Bybels gesien is God se seën vir en handelinge met die mens nooit indiwidualisties los van die kerk as liggaam of verbondsvolk van die Here nie. Daarom is die verstaan van die leiding van die Gees nie die monopolie van 'n enkele gelowige wie se vertolking van hierdie leiding nie aangevul of gekorrigeer mag word nie.[20] Aan die ander kant is die stem van die meerderheid in die kerk nie noodwendig Bybels of gesagvol nie. Dit wat in kerklike besluite en handelinge die deurslag moet gee is ten diepste die Gees en Woord van God soos verstaan deur die kerk. In die woorde van Jonker (1965:11): Christusgesag is Woordgesag.

## Bevoegdheid 'n kerklike saak

Met die vervanging van die begrip "status" deur die begrip "bevoegdheid", het die NG Kerk aangedui dat dit hier gaan om 'n taak waartoe God 'n persoon deur die kerk roep. Daarom dui die begrip "bevoegdheid" op ten minste twee kante van so 'n persoon se geskiktheid vir die diens: 'n gereedheid om geroep te word of om in aanmerking te kom vir 'n beroep én die vermoë om die werk te doen.

Soos in die geval van die belydenis van Petrus in Matteus 16, gaan dit hier om die mens én die werk. Christus se antwoord op Petrus se belydenis dat Hy die Christus, die Seun van die lewende God is, was dat Hy sy kerk op hierdie belydenis én die Rotsman agter die belydenis, die apostel Petrus, sal bou. Nie slegs óf sy belydenis óf sy persoon nie, maar sy persoon mét sy belydenis het van Petrus die rots gemaak waarop Christus sy kerk bou. Dit het dus gegaan om die betrokke persoon én dit wat hy doen.

Anders gestel: in kerklike ampsdiens gaan dit primêr om geskiktheid vir die taak en om die taak self. Dit is die roeping en geskiktheid vir die diens en nie kunsmatige, menslike sosiale status of eer nie, wat van jou 'n proponent of predikant maak. Dit gaan nie oor die vraag hoeveel jy as persoon werd is nie, maar hoeveel jy met jou vermoëns vir Christus en sy kerk werd is. Proponent of predikant bly slegs benaminge vir die diens wat jy kan lewer of lewer (NGK-KO 2007:5 vv.).

Soos in die geval van 'n beroep, is die bepaling van geskiktheid vir die diens nie die taak van die betrokke indiwidu alleen nie. Soos met 'n beroep as 'n konkrete bevestiging van die roeping van God, gaan dit ook hier om 'n korporatiewe oordeel wat die kerk deur middel van mense maak. 'n Saak wat verband hou met Efesiërs 3:18 se wens dat die Efesiërs in staat sal wees om saam met "al die gelowiges te begryp hoe wyd en ver en hoog en diep die liefde van Christus strek".

Teen hierdie agtergrond loop die NG Kerk se reëlings vir die bevoegdheid van proponent en predikant langs die volgende lyne (vgl. NG Kerk 1994:505-508).

---

20 Paulus gee opdrag dat die uitlewing van die profetiese gawe as 'n gawe van die Gees in die erediens deur die res van die gemeente beoordeel moet word, I Kor. 14:29.

## Die NG Kerk en bevoegdheid as proponent en predikant

*Proponente* is persone wat die vereiste teologiese opleiding gehad het, tot 'n kandidaat vir die bediening van die Woord verklaar of gelegitimeer is en *beskikbaar is vir 'n beroep*. Hulle mag intussen beperkte ampswerk verrig, maar dit eers ten volle doen as hulle na bevestiging in die ampsdiens tot predikante verklaar is. Die erkenning of aanwysing van hulle as proponente is 'n kerklike handeling wat binne die verband van die NG Kerk deur die gemeentes se gesamentlike aksie of instrument gereël word (die betrokke eksamenkommissies en die Algemene Taakspan Regte) en deur die gemeentes indiwidueel erken en eerbiedig word (NGK-KO 2007:57 vv.).

Proponente verloor hierdie bevoegdheid deur 'n tughandeling, deur die politiek te betree as 'n partyfunksionaris of kandidaat, deur dit af te lê of deur op te hou om lidmaat van 'n NG gemeente te wees. Die kerklike aard van proponentwees word hiermee onderstreep.

*Predikante* is persone wat as proponente "deur 'n gemeente of 'n ander kerklike instansie ('n aksie van gemeentes gesamentlik) beroep is" en voltyds, per kontrak of as tentmaker in die ampsdiens bevestig is.[21] Hulle verloor hulle bevoegdheid as predikant indien hulle nie meer die kerklike werk waarvoor hulle beroep is, doen nie; deur 'n tughandeling; deur die politiek as partyfunksionaris of kandidaat te betree; deur bedanking as predikant; of deur op te hou – deur woord en daad – om 'n lidmaat van 'n NG gemeente te wees.

Die reg van die kerkverband om hierin te beslis word nie bevraagteken nie. Eenvoudig omdat proponente en predikante deur die gesamentlike instansies van die gemeentes in kerkverband vir beroepe deur die gemeentes beskikbaar gestel word én die kerkverband die vereistes vir die bevoegdheid van beide vasstel. Proponente is die kerklike naam of betiteling van persone wat beskikbaar is vir beroepe en predikante die kerklike naam van hulle wat reeds in diens van die gemeente of gemeentes staan.

Soos dit dikwels gaan in die NG Kerk, het die Algemene Sinode van 1994 om redes van medemenslikheid ook hierin uitsonderings gemaak. Hiervolgens kan persone gemeentes of hulle kerklike werkkringe verlaat sonder om hulle predikantsbevoegdheid in te boet as hulle bedieningsvaardighede of -styl nie effektief in die betrokke werkkring is nie, die werkkring hulle nie meer kan besoldig nie of hulle emeriteer. Die argument hiervoor op die vloer van die Algemene Sinode van 1994 was dat hierdie losmakings buite "beheer" van die betrokke predikant is en hy nie daarvoor "gepenaliseer" kan word nie. Omdat uitsonderings gewoonlik uitsonderlik is, huiwer hier iets van die eie eer en status van so 'n persoon as beweegrede. Dit is dus ook 'n uitsondering op die norm (NGK 1994:506).

Die emeritusgevalle is nog verstaanbaar, omdat persone wat hulle bediening eervol voltooi, *ex gratia* hulle titel as predikant kan behou. Dit is eenvoudig 'n gebruik wat ook in ander samelewingskringe nagevolg word, terwyl daar niks ekklesiologies teen so 'n *ex gratia* betiteling ingebring kan word nie.

Die kerklike konteks van die betiteling van proponent en predikant word ook duidelik wanneer daar na die hertoelating van proponente en predikante na "ergerlike sondes" soos owerspel, moord, meineed en growwe diefstal gekyk word (NGK-KO 2007:30). So

21 Die woord "ordening" vir die bevestiging van 'n persoon as predikant is nie aanvaarbaar nie. Dit leun aan teen 'n woord wat in episkopaalse kerkregeringstelsels gebruik word. Boonop word so 'n persoon nie deel van 'n nuwe persoonlik-aanklewende orde nie, maar – soos in die geval van die ouderling en diaken – bloot in die ampsdiens bevestig.

iets is slegs moontlik as daar positiewe getuienis is oor die berou en bekering van die betrokke persoon en dat sy of haar bediening sonder skade vir die NG Kerk herstel kan word. Skade wat in terme van tydsverloop, rugbaarheid, algemene ontevredenheid en die getuienis van die kerk bereken word (NGK 1994:507). Hier is die kerklike gerigtheid van die ampsdiens weer konkreet, duidelik en primêr.

In alle gevalle van hertoelating tot die bediening, word die maatstaf gebruik dat so 'n persoon geskik en aanvaarbaar moet wees vir kerklike diens (NGK 1994:507-508).

## Slot: Diens deur dienaars

Die finale teologiese argument teen 'n status vir die predikant is dat "bedienaar" of "dienaar" ten diepste die "slawerny" van die persoon in diens van Christus beteken. Daarom die dissipel en latere apostel ('n ampsdiens) Johannes se bekende woorde: "*Hy moet meer word en ek minder*" (Johannes 3:30).

In die kerk – soos in die res van die koninkryk van God – word die selfbeeld van mense herstel deur hulle verhouding met en diens aan Christus te herstel. Selfwaarde word so gemeet aan jou waarde vir die saak of koninkryk van Christus. In die middel van alles staan nie die mens nie, maar Christus.

# HOOFSTUK 7

## Net Drie Besondere Ampte?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 9, 16 en 17*

In tye van oorgang of vernuwing kan dinge vloeibaar raak. Die groot vraag tydens sulke geleenthede is: Wat kan en mag verander en wat moet bly? ’n Vraag wat ook die gebruik van net drie besondere ampsdienste in gereformeerde kerke naamlik van die predikant, ouderling en diaken betrek.

Hierdie drie ampte wat vanuit die Reformasie as ’n *munus triplex* kom word as deel van ’n reformatoriese antwoord op die Roomse onderskeid tussen die priester- en lekestand en daarom byna onaantasbaar beskou (Rutgers 1918:154-155; Hovius 1972:14).

By Rome is die priesters diegene aan wie die instorting van die genade van God in mense toevertrou is. Waar die priester is, daar is die kerk: *ubi papa, ibi ecclesia*. Die kerk kom as genade-instituut met sy instorting van die bonatuurlike genade in ’n natuurlike wêreld. Aan die priesters met die pous vooraan, is die regeermag van Christus in sy kerk gegee. Die pous is die groot *papa* van die kerk en as die opvolger van Petrus die plaasvervanger van Christus op aarde. In Latyn uitgedruk: die *vicarius Christi*. By Rome is die eenheid van die kerk nie in ’n eenheid in belydenis gesetel nie, maar in die aanvaarding van die gesag van die één pous met sy uitsonderlike kerklike magte.

Anders as by die gereformeerdes wat die belydenis van die kerk as akkoord van kerklike gemeenskap beskou het die Roomse Kerk ’n monargale stelsel waarin die werklike en simboliese eenheid in die gesag van die pous lê. Sedert Vaticanum I in 1869-1870 is hy gewettig om onfeilbare en onbetwisbare uitsprake in geloofs- en etiese sake te maak: *ex cathedra*-uitsprake genoem. Die status van hierdie uitsprake gee aan hom die vermoë om die kerk te bind en te verenig (vgl. Kleynhans 1991:77 vv.).

By Rome is daar die een erkende en dekkende amp: dié van die priester wat met alle besondere kerklike mag beklee is. ’n Amp wat op sy beurt op verskeie hiërargiese vlakke soos biskop, kardinaal en pous uitwaaier. ’n Gesag wat deur die Reformasie met die diens van die Woord deur die predikant, ouderling en diaken van die gemeente getroef is.

Radikaal teenoor Rome staan persone soos GDJ Dingemans wat die aard, inhoud en getal van die ampsdienste “demokraties-funksioneel” deur die gemeente as “demokrasie” en selfondersteunende gemeenskap wil bepaal. Die dienste moet sosiologies-funksioneel en tydsbepaald wees. Vir hom is die kerk ’n rivierstroom wat in die loop van die geskiedenis self sy rigting bepaal. ’n Stroom wat van tyd tot tyd nuwe weë vind omdat nuwe impulse en behoeftes daarop inspeel (Dingemans 1987:36-37, 52, 82, 117 en 132).

Waar Rome die Reformatoriese visie op drie dienste met sy stande van priesters en leke onmoontlik maak, relativeer Dingemans dit met ’n demokratiese kongregasionalisme. By beide ontbreek die kontoerlyne van die Skrif. Rome volg ’n eie subjektiewe kerklike tradisie en Dingemans ’n sekulêre kongregasionalisme. ’n Antwoord op die vraag na die aard, getal en inhoud van die *munus triplex* sal gewis nie uit hierdie oorde kom nie omdat die vraag vir hulle nie relevant voorkom nie.

## Die Bybelse uitgangspunt

Die oplossing lê hier in die Bybelse benadering van sinvolle, rigtinggewende konstantes en die toepassing daarvan in elke nuwe tyd en situasie. Die vertrekpunt vir 'n benadering van die ampsdienste is die Bybelse oortuiging dat Christus die Hoof van sy kerk is en dat hierdie kerk uit Hom as die Hoof groei en ontwikkel (vgl. Efesiërs 4:15-16).

Dit is 'n konstante en gereformeerd dat Christus as die Hoof sy kerk regeer. Jonker (1965:5) noem dit 'n belydeniswaarheid.

Christus regeer sy kerk onmiddellik én middellik. Hy werk direk of onmiddellik deur sy Woord en Gees en indirek deur middel van die ampsdiens. 'n Uitgangspunt wat direk indruis teen Dingemans se vertrekpunt. Vanuit hierdie hoek beskou spruit die ampsdiens as deel van Christus se regering van sy kerk nie uit die gemeente se menslike behoeftes nie, maar uit Christus se begeertes as Regeerder van sy kerk. Die kerk is nie 'n geestelike demokrasie waarin die regering uit, vir en deur die gemeente plaasvind nie. Dit is as die liggaam van Christus 'n Christokrasie waarin Christus – en nie die gemeentevergadering of die pous nie – as die Hoof alles in almal moet wees.

Dit is 'n verdere belydeniswaarheid dat Christus deur God die Vader bestem en deur die Heilige Gees gesalf is as die gelowiges se hoogste Profeet en Leraar, enigste Hoëpriester en ewige Koning.[22] Die Profeet wat aan ons die verborge raad en wil van God oor ons verlossing bekend gemaak het; die Priester wat ons met sy unieke offer van Homself verlos het en steeds biddend by die Vader vir ons intree; en die Koning wat ons met sy Woord en Gees regeer en ons by sy verlossing beskerm en bewaar tot in ewigheid.

As Profeet, Priester en Koning regeer Christus sy kerk direk en indirek. Hy regeer ook deur middel van die ampsdiens wat 'n verlengstuk of beeld van sy drieledige amp moet wees. Dit gaan dus om die drie geïndiwidualiseerde ampsfunksies van Christus – en ontwikkelinge van hieruit – wat in die korresponderende funksies van die ampsdiens opgeneem moet word (Kleynhans 1991:85).

So beskou is die ampsdiens niks meer of minder as diens aan Christus of die bediening van Christus nie. Die eeue-oue debat oor die benaminge "ampte" of "dienste" bly dus in die 21ste eeu nog aktueel. Daarby: die status van enige ampsdiens lê in die diensbaarheid en gehoorsaamheid daarvan aan God. Die "status" van ampsdiens kan alleen opkom uit die feit dat dit God is wat uit genade geroep, toegerus en in diens geneem het. Dat Hy in sy lankmoedigheid van verloste sondaars sy werkkragte maak.

## Anti-hiërargiese beginsel

Christus se drie ampte is funderend vir die eie inhoud van die kerklike ampte. Dit is ook duidelik dat die begrippe van profeet, priester en koning met mekaar saamhang sonder dat die een meer belangrik word as die ander of sonder om dit hiërargies teenoor mekaar te stel. Die drie ampsdienste verskil in opdrag of taak, maar nie in rang of status nie. Al drie is in hulle bevoegdheid beperk tot gehoorsaamheid aan Christus vir die taak wat aan hulle toegesê is.

22 Vgl. Heidelbergse Kategismus Sondag 12.

Daarom dat die eerste artikel van die Kerkorde van die Nederlandse Sinode van Emden in 1571 begin met die onvergeetlike woorde: *"Gheen Kercke sal over een ander Kercke, gheen Dienaar des Woorts, gheen Ouderlinck, noch Diaken sal d'een over d'ander heerschappie voeren"* (Biesterveld en Kuyper 1905:35). Volgens Noordmans het die ou gereformeerdes hierdie verwoording van die anti-hiërargiese beginsel ten opsigte van die gemeentes en ampsdienste soos 'n Bybelse *aksioma* hanteer. Dit herinner aan die eerste woorde van die dekaloog: *"Ek is die Here julle God wat julle uit Egipte uitgelei het…"* Daarmee wou hulle sê: *"Niet meer naar Egipte* (Rome, PJS) *terug!*" (Noordmans direk aangehaal deur Bronkhorst 1947:153).

Vir gereformeerdes gaan die anti-hiërargiese uitgangspunt die praktiese inhoud van die ampsdiens vooraf. Die vermaarde gereformeerde kanonikus, FL Rutgers, verklaar dat die hele Reformasie staan of val by hierdie punt. Vir hom (Rutgers 1918:154-155) was die stryd om die gelykheid van gemeentes en ampsdraers die hoofpunt van die konflik en sou die reformatore met 'n toegewing op hierdie punt veroordeel gestaan het. Jansen (1952:365) meen dat die aanvaarding van enige hiërargiese struktuur die Reformasie in beginsel sou veroordeel. Hovius (1972:14) steun Rutgers met sy uitspraak dat die aanvaarding en vergestalting van die anti-hiërargiese beginsel die beslissende punt in die Reformasie was. Vir hom (Hovius 1972:17) is dit 'n *canon aureus* of goue reël wat hy terugvoer na die eerste artikel van die eerste Sinode in die geskiedenis van die gereformeerde kerke, die Sinode van Parys van 1559.

## Eenheid en verskeidenheid

Die drie ampte van Christus is die oorsprong van iets soortgelyks in die kerk. In die eenheid van sy Persoon en van sy werk impliseer dit 'n verskeidenheid ampsdienste wat in die ampsdiens van die kerk deurwerk.

Uit die Nuwe Testament en die geskiedenis van die gereformeerde kerke blyk dit duidelik dat die ontstaan van 'n bepaalde ampsdiens of amp opkom uit die funksies of doel van die kerk as kerk van Christus. Hierdie funksies sentreer rondom sekere konstantes wat na die drieledige amp van Christus teruggevoer kan word. Christus werk dus in sy kerk en deur sy kerk in die wêreld: onmiddellik en middellik.

Kleynhans (1991:86) beperk hierdie funksies tot drie: om te getuig, te vermaan en te vertroos. Dit bring hy in verband met die ampsdiens van predikant, ouderling en diaken. In 'n studie van die Nuwe Testament op hierdie punt, praat Du Toit van meer funksies en daarom ook van die moontlikheid van meer as drie besondere ampte (NGK 1998:219).

Du Toit glo dat die kerk die verantwoordelikheid het om God te verheerlik, homself op te bou en 'n getuienis in die wêreld te lewer. Dit moet hy "onder meer" doen deur die Woordverkondiging, onderrig, vermaning, onderlinge gemeenskapsbeoefening, diens (bv. diens van barmhartigheid), en 'n "voorbeeldige syn". In die proses moet hy egter ook die "spesifieke omstandighede van diegene tot wie hy hom rig", verreken. Vanuit hierdie funksies as die funderende én die omstandighede waarbinne hy werk, kom die kerk tot spesifieke ampte of 'n meer spesifieke ampsdiens (NGK 1998:219).

Die ampsfunksies van die moderne "bedienaar van die Woord" kom volgens Du Toit nie direk uit die Skrif nie. Dit is eerder 'n "sinvolle ineenvloeiing" van sekere funksies

in verskillende Nuwe Testamentiese ampte soos apostel, profeet, herder en leraar. Die fokus lê op die bediening van die Woord.

## Drie ampte sinvol, maar…

Du Toit is daarvan oortuig dat die drie ampsdienste soos predikant, ouderling en diaken sinvolle diens aan die kerk gelewer het en steeds lewer. As beslissende fokuspunte of bedieningsfunksies vir elkeen van die drie noem hy die volgende. Die predikantsdiens fokus op die Woordbediening, die ouderlingsdiens op geestelike leiding en die diaken op die meer praktiese dienswerk in die gemeente. Hy voeg egter daaraan toe: *"Dit is ook duidelik dat daar 'n ruim aantal ampte in die Nuwe Testament gefunksioneer het en dat ons vanuit die Skrif nie noodwendig aan slegs drie ampte gebind word nie"*.

Volgens Du Toit illustreer die geskiedenis van die amp in die gereformeerde wêreld óók sy punt. So het Calvyn die amp van doktore naas die bestaande drie aanvaar. 'n Amp wat hy aan die funksies van die kundige uitleg van die Woord en aan onderrig gekoppel het. In die vroeë gereformeerde wêreld was daar bowendien 'n skare hulpdienste in die vorm van sieketroosters, katkiseermeesters, voorlesers en -sangers, oefenaars en orreliste. Hulle het nie 'n amp beklee nie, maar was tog besig met 'n sleuteldiens. 'n Diens wat ook voortvloei uit die genoemde diensfunksies van die kerk. In die NG Kerkfamilie was en is daar ook oefenaars en evangeliste (NGK 1998:220).

Die vermelding van die ampte van Bedienaar van die Woord, ouderling en diaken in die Nederlandse Geloofsbelydenis se Artikel 30 is volgens Du Toit, en tereg, nie beperkend bedoel nie. Dit word bevestig deur die feit dat iemand soos Calvyn met sy twee soorte diakens en doktore-amp hierdie belydenis ook beïnvloed het en sy eie kerk in dieselfde kerklike leefwêreld organiseer. In dieselfde tyd as dié van die aanvaarding van die Nederlandse Geloofsbelydenis, 1561, volg die Nederlandse Gereformeerde Kerke Calvyn in sy ampsleer (NGK 1998:220).

Daarom is die standpunt dat die ampsdienste sou kon uitbrei of verander, nie in stryd met die Nederlandse Geloofsbelydenis nie. Die konstantes is nie 'n spesifiek ingeklede amp nie, maar die bedieningsfunksies van die kerk waaraan die ampsdiens op 'n bepaalde manier en afgestem op die omstandighede, uitvoering moet gee. Die norme vir die ampsdienste is die kerk se bedieningsfunksies en die ampte in 'n bepaalde tyd in 'n bepaalde kerk die eietydse gestaltegewing daarvan. Funksionaliteit in hierdie opsig moet beslis nie inval by die vereistes gestel deur Dingemans se "funksionele" gemeentelike demokrasie nie, maar by die Bybel as die draer van die bedieningsfunksies van die kerk. Dit gaan hier nie om 'n eietydse demokrasie met demokratiese waardes nie, maar 'n eietydse toepassing van God se konstante norme vir die funksionering van sy kerk. Die aanvaarding van die gesag van die Skrif op hierdie punt is, soos op enige ander punt, aanvaarding van die gesag van Christus. Christus se gesag is immers Woordgesag (Jonker 1965:11).

## Mensebehoeftes klop met drieledige amp

Kleynhans betoog vanuit 'n Bybelse perspektief dat die nood van die sondige mens klop met die drieërlei ampsdiens van profeet, priester en koning. Hy is immers skuldig, sondig en lydend. Daarom moet hy die profetiese Woord hoor wat aan hom die vergiffenis van sy sondeskuld deur die bloed van Christus verseker, hy moet koninklik vermaan en indien

nodig, bestraf word sodat hy hom van sy sondige weë bekeer en hy moet priesterlik vertroos en in sy lyding onderskraag word.

In hierdie proses, aldus Kleynhans (1991:86), is dit die bedieningsfunksies van die kerk om te getuig, te vermaan en te vertroos. In die ampsdiens is die verskeidenheid van funksies of die verskillende dele onlosmaaklik aan mekaar verbind en speel hulle ook op mekaar in. Tog tree die kwalifiserende aspek of funksie van elke ampsdiens dominerend daarin na vore. Die predikant is primêr profeties, die ouderling primêr koninklik en die diaken primêr priesterlik.

Oor die besonderhede waarmee Kleynhans sy argument inklee, mag daar verskil word. Die feit is egter dat Christus in sy – hoofsaaklik – drieledige bediening die volmaakte antwoord bied aan die geestelik soekende en dorstige mens.

## Nie net drie besondere ampte

Op die vraag of daar net drie besondere ampte of dienste in die kerk kan wees, moet gekwalifiseerd ontkennend geantwoord word. Tog vorm dié drie ampte as gestaltes van die drie bedieningsfunksies soos gebou op Christus, drie nodige kante van die kerklike bediening. Kleynhans steun hierdie stelling met sy opmerking dat die Christusbediening in drie gekontoerde bane vloei: lering, regering en barmhartigheidsdiens. Die gelowige staan – soos Christus – ook in 'n drieledige amp naamlik as profeet, priester en koning. In elk van die besondere ampsdienste in die kerk domineer een van hierdie drie met die ander twee op die agtergrond. Dit kom soms, as die situasie dit sou vra, wel op die voorgrond (Kleynhans 1991:88). Soos wanneer die bedienaar van die Woord ook vir mense bid of sondaars vermaan.

# HOOFSTUK 8

## Die Pion van die Ouderling?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 3 en 16*

Daar is reeds na Otto Noordmans se gevatte opmerking verwys: Toe Johannes Calvyn *"op het bord de pion van de ouderling trok, zette hij daarmee den paus schaakmat"*.

Noordmans koppel hierdie oordeel oor Calvyn se hantering van die ouderling nie aan die Geneefse reformator se taalkundig-historiese eksegese van die Skrif nie, maar aan sy gevoel – vanuit die nut en stigting van die gemeente – van 'n mistiese noodsaak vir 'n anti-hiërargiese benadering van die ampte. Volgens Noordmans getuig Calvyn se siening van geestelike insig en 'n onderskeiding van die geeste (direk aangehaal deur Bronkhorst 1947:154).

Soos ander voorbeelde van beeldspraak, is hierdie stelling van Noordmans ook vatbaar vir misverstand.

In die eerste plek kan dit die indruk skep dat Calvyn baie meer van 'n mistiese aanvoeling as van 'n goeie Skrifeksegese gebruik gemaak het. Die teendeel is waar. In sy Institusie waarin hy gewag maak van die "tirannie" van die pous en die wydverspreide ampsverval in die Roomse kerk van sy tyd, grond Calvyn sy insigte oor die kerklike ampsdiens – soos van sy ander kerklike insigte – juis op die Skrif. Hy is oortuig dat niemand *"deze kwestie beter oplossen dan de Schrift zelve..."*. Hy glo dat die kerk volgens Matteus 16 nie op Petrus as biskop bou nie, maar op die *petra* (vroulike vorm van die Griekse woord vir "rots") of belydenis van Petrus dat Christus die Seun van God is (Calvyn sa:115 vv.).

Gerig op die heerskappy van die Woord van God en nie van mense nie, was daar óók 'n mistiese aanvoeling by Calvyn om die ampte of dienste anti-hiërargies te benader sodat die Woord en nie die méns nie, die finale woord kon hê. Daarom dat die gereformeerdes van die 1500's en later na die ampte as "dienste" verwys (Pont 1981:199 vv.).

Boonop erken Noordmans met sy beeld dat Calvyn nie fundamentalisties met die Skrif omgegaan het nie, maar soos sommige eietydse geesgenote, "materieel" pneumaties en dinamies (Van't Spijker 1982:36-37).

In die tweede plek mag dit lyk asof Noordmans Rome gelyk gee dat die ouderling en die pous in skaakterme vergelykbaar is met 'n nederige, gestremde pion teenoor die koning as 'n sleutelspeler. My indruk is presies die teenoorgestelde: Noordmans probeer juis op 'n ironiese wyse aantoon dat die eenvoudige ouderling – in Roomse terme – die magtige pous kon skaakmat sit. Dit gaan nie by die kerklike ampte om menslike mag of status nie, maar om die status en outoriteit van Christus deur Sy Woord. Die suksesvolle hervorming van die regering van die kerk in Genève op grond van die *sola Scriptura*-beginsel moes vir Rome soos 'n hou tussen oë gewees het.

Wat Noordmans aanvoer is: Toe gewone mense buig voor die Woord, kon hulle die pous skaakmat sit. Die grootste kerklike troef is nog altyd die Bybel!

In ’n tyd waarin sommige lidmate van die reformatoriese kerke – net soos Rome – steeds praat van kerklike ampsdraers en kerklike “leke”, lyk dit noodsaaklik om terug te gryp op én aan te sluit by die regte interpretasielyn van Calvyn. Dit wil immers voorkom asof sy anti-hiërargiese en Woordgebonde gebruik van die ouderling – en ander ampsdienste – ’n magtige kerklike instansie soos die Roomse Kerk van die 16de eeu kon skaakmat sit. ’n “Pion” wat ook in ons tyd van sleutelwaarde vir ’n kerklike reformasie kan wees.

## Ouderling deel in konstantes en eietydse toepassings

Op dié punt moet ons by die ouderling, soos aangetoon in Hoofstukke 3, 5 en 7, rekening hou met die Bybelse konstantes én eietydse toepassings van die ampsdiens van die kerk. In sy eksegetiese ondersoek betoog Du Toit dat daar blywendgeldige bedieningsvereistes bestaan wat deur die ampsdiens “gediens” moet word. Hierdie vereistes wat tot spesifieke ampte lei kom uit God se blywende bedieningsopdragte aan sy kerk soos aangevul deur die aktuele of treffende toepassing daarvan in ’n bepaalde tyd en situasie. Dit word dus ook bepaal deur die steeds veranderende situasie waarin die bedieningsopdragte uitgevoer word.

> Eersgenoemde komponent gee aan die optrede van die kerk fundering, doel, rigting en momentum. Laasgenoemde vereis dat die roeping van die kerk so uitgevoer word dat dit die konkrete mens in sy eietydse omstandighede sinvol sal bereik (NGK 1998:217 vv.).

Een spesifieke ampsdiens wat in die geskiedenis van die kerk na vore tree en steeds ’n beproefde antwoord op sekere konstante Bybelse bedieningsvereistes én die gemeente se bedieningsbehoeftes blyk te wees, is dié van ouderling of opsiener. As ampsdiens fokus dit op die bedieningsvereistes van geestelike leiding en toesig. Daarby diens dit die blywende kerklike behoefte aan kerkregering en -leiding (NGK 1998:219). Maar, dan leiding wat in die gereformeerde of Calvynse sin van die woord Woordgerig of -gebonde bly.

Op hierdie lyn van argumentasie bepaal die NGK-KO 2007 dat die “amp of bediening van die ouderling gerig is op geestelike leiding, bestuur en toesig”. Watter take ’n bepaalde ouderling as sy of haar bedieningsverantwoordelikheid neem, word deur die kerkraad bepaal. Dit word ook duidelik dat hierdie gerigtheid op geestelike bestuur en toesig sake raak soos die regering van die gemeente, opsig en tug oor die gemeente en waaksaamheid oor die handhawing van die “suiwerheid” van die leer. Hiernaas word geestelike leiding bes moontlik gemik op die huisbesoek aan lidmate, medeverantwoordelikheid vir kategetiese onderrig en die roeping om ander na Christus te lei (NGK 2007:11).

Die Dordste Kerkorde van 1619 handhaaf in hoofsaak dieselfde fokus vir, wat hy noem, die “diens” van die ouderling. Volgens die DKO word die ouderling geroep tot opsig, vertroosting en onderwysing of onderrig van die gemeente deur middel van, ondermeer, besoeke in die gemeente (by Pont 1981:179). Later lê die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika ook klem op die toesig, vertroosting, onderwysing en besoeke van die ouderlinge (Kruger *et al* 1966:144 vv.). By die eertydse Gereformeerde Kerke in Nederland gaan die gerigtheid op herderlike sorg, opsig, tug en besoeke aan die gemeente deur tot in die 20ste eeu (Nauta 1971:103). En in die Christian Reformed Church of North America bepaal sy Kerkorde van 2001 dat die ouderlinge opsig, tug en pastorale sorg in die gemeente

sal hanteer, maar ook evangelisasie en die verdediging van die geloof (Engelhard en Hofman 2001:151).

Die blywende bedieningsfunksies van die ouderling wat in hierdie gereformeerde kerke erken word, is dié van geestelike leiding, opsig oor die gemeente en 'n verdediger van die Christelik-gereformeerde geloof. Die veronderstelling is klaarblyklik – gesien in die lig van die heersende kerkbegrip(pe) en kerkordes in hierdie tradisie – dat hierdie geestelike leiding en opsig Woordgeoriënteer of -gebaseer sal wees. Die Christian Reformed Church of North America noem die ouderling eksplisiet 'n draer en 'n verdediger van die (Bybelse) geloof.

Met die feit dat Calvyn en die gereformeerde tradisie van die ouderling 'n geestelike leier, kerkregeerder en draer van die Woord maak, het hy reeds die pous met sy menslike mag en status – 'n mag en status los van en langs die Woord en deur Rome in sekere gevalle gelyk geag met die gesag en status van die Woord – op 'n tipies kerklike wyse skaakmat gesit.

Mistiese noodsaak en 'n behoorlike Skrifverstaan het Calvyn en die gereformeerdes egter ook tot die ontdekking van 'n tweede beginsel gelei wat die pous skaakmat gesit het: die anti-hiërargiese beginsel wat die regering van Christus deur Sy Woord in die kerk voorop stel en waak teen menseheerskappy in die plek daarvan. Opgesom kom dit daarop neer dat gemeentes, ampsdraers en ander lidmate as gelykes hulle aan die gesag van die Woord onderwerp. Die enigste kerklike hiërargie is dan die Woord en daarom Christus.

Die roeping van enige vorm van kerkregering deur wie ook al is reformatories beskou die roeping om deur Woord en Gees te regeer.

## Die anti-hiërargiese beginsel

Daar is daarop gewys dat die eerste artikel van die Sinode van Parys in Frankryk in 1559 en dié van die Nasionale Sinode van Emden in Nederland in 1571 begin met daardie, nou bekende, anti-hiërargiese bepaling dat geen gemeente of amp oor 'n ander gemeente of amp mag/sal heers nie.

Die plasing en verwoording van hierdie artikel onderstreep die groot waarde van die anti-hiërargiese beginsel vir die regering van die kerk as regering van en deur die Woord. Dit impliseer immers 'n proses waarin die lede van kerkvergaderings as gelykes korrigerend op mekaar inwerk terwyl hulle na die Woord én sy toepassing in die betrokke situasie luister. So verminder dit die moontlikheid van menseheerskappy ten koste van die kerk se gebondenheid aan die Woord. Die DKO neem Emden se anti-hiërargiese artikel woordeliks oor in sy Artikel 84 (Biesterveld en Kuyper 1905:249), terwyl die NGK-KO 2007 dit op sy beurt en eietyds so verwoord:

> Die ampte is gelykwaardig, maar word in opdrag en werk onderskei (NGK-KO 2007:1).

In 1962 het die NKO-KO hierby ook nog die volgende sprekende woorde:

> By die uitoefening van hulle roeping mag geen ampsdraer oor ander ampsdraers heerskappy voer nie, aangesien Christus die enigste hoof, Koning en Meester van Sy kerk is (NGK-KO 1964:2).

Hoewel Noordmans se "pion"-stelling van reformatoriese insig getuig, is dit uit hierdie relaas duidelik dat Calvyn die pous nie met die pion van die ouderling skaakmat gesit nie. Dit was eerder sy erkenning van die heerskappy van die Koning agter die ouderling. 'n Waarneming wat Noordmans – teen die agtergrond van sy hele argument – waarskynlik nie sal ontken nie.

## Die Ouderling as 'n "Pion" Verteenwoordig Christus

Die belangrikheid van die blywende bedieningsvereistes en -behoeftes van die ampsdiens van die ouderling in die kerk, onderstreep die "pion"-stelling van Noordmans. Dit is egter opmerklik dat dit hier nie gaan om vereistes of behoeftes wat gerig is op 'n verheerliking van die ampsdiens van die ouderling op sigself nie, maar op die diens daarvan aan die heerskappy van die Woord en daarom Christus.

Waar gereformeerdes huiwerig is om van "heerskappy" – deur mense – in die kerk te praat, is dit opvallend afwesig wanneer daar oor die Woord gepraat word.

Gereformeerde kerkregering wat wars is aan enige menslike hiërargie kan daarom nooit uit die pouslike dekrete van enkelinge bestaan nie. Die waarheid wat Efesiërs 3 vers 18 verwoord, naamlik dat *"julle in staat sal wees om saam met al die gelowiges te begryp hoe wyd en ver en hoog en diep die liefde van Christus strek"*, impliseer ook dat dit in die "suiwere leer" nie oor "waarhede" gaan wat sonder emosie of gevoel net verstandelik of logies aanvaarbaar moet wees nie.

Die beelde wat die Bybel vir die kerk gebruik kan nie indiwidualisties opgevat word nie en geld ook vir die proses waarin die kerk die Woord probeer verstaan met die oog op sy eie regering. Beelde soos "gebou", "tempel", "volk" en "liggaam" steun by implikasie 'n gesamentlike verstaan van die Woord deur *"al die gelowiges"*.

Sy ampsdiens kan alleen sinvolle diens wees as die ouderling in sy werk vir Christus as die Koning verteenwoordig. Die Koningskap van Christus word erken wanneer die kerk voor Sy Woord buig en Hom daardeur eer.

Hierdie saamluister na en toepassing van die Woord van God is in ons gebroke wêreld nooit 'n afgehandelde saak nie. Die blywende bedieningsvereistes van die Woord en ons as geredde sondaars se onvolledige, sondige interpretasie daarvan vir ons tyd en situasie, beklemtoon die waarde én waarheid van die reformatoriese stelreël: *ecclesia reformata semper reformanda* – dit is van 'n gereformeerde kerk om altyd te reformeer.

Die ouderling as pion kan alleen die pous skaakmat sit as hy sy Koning verteenwoordig as hy of sy, sy of haar gesag en effektiwiteit aan die Christus as Koning ontleen (Strauss 2008b:245 vv.).

Met die verwysing na die ouderling as 'n hy of sy, is die moontlikheid van vroulike ouderlinge aangesny. Hierdie saak wat in sommige gereformeerde kerke nog gedebatteer word, is in die onlangse verlede dikwels in kerkregtelike literatuur hanteer (Kleynhans 1984:106 vv.; Deddens 1988:340 vv.). Genoeg om hier aan te voer dat daar in bepaalde situasies ook geskikte vroue kan wees om die ampsdiens as ouderling te verrig. Geeneen van die bedieningsvereistes vir die ouderling word geslagtelik bepaal of tot een geslag beperk nie. Die kernvraag, by al die Skrifeksegese wat al hierna onderneem is, is nie of

diegene wat aan hierdie bedieningsvereistes voldoen manlik of vroulik is nie, maar of hulle aan Christus die Koning se opdragte uitvoering gee.

Die blote feit dat die subjektiewe kant van 'n manlike of vroulike styl ook onderworpe is aan tydsgebonde veranderings impliseer dat dit nie blywend beperkend kan wees vir toelating tot die amp nie. Wat die pous skaakmat sit, is nie die geslag van die ouderling as pion nie, maar die feit dat hierdie pion in die naam van sy Koning optree.

# HOOFSTUK 9

## Kerkvergaderings: 'n Anti-Hiërargiese Benadering

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 18-20, 22-23*

Daar is reeds verwys na die anti-hiërargiese benadering van die ampsdiens in die kerk. So verwoord die Kerkorde van die NG Kerk of die NGK-KO hierdie saak met die bepaling dat die ampte gelykwaardig is, maar in opdrag en werk onderskei word (NGK-KO 2007:1).

Die anti-hiërargiese benadering ten opsigte van die ampte word in verskeie gereformeerde kerke ook toegepas op 'n anti-hiërargiese, struktureel gelykwaardige verhouding tussen die gemeentes wat kerkverband vorm. Die uitgangspunt is dat die gemeentes as die plek waarin die merktekens van die ware kerk naamlik die suiwere bediening van die Woord, die sakramente en die kerklike tug alleen kan voorkom, elkeen volledig kerk (*ecclesia completa*) en daarom struktureel gelykwaardig is. Hulle gelykwaardigheid lê in die – soms beperkte – aanwesigheid van die merktekens in die kring van 'n ongespesifiseerde aantal gelowiges op 'n bepaalde plek. Dit gaan dus om 'n gemeentestruktuur waarin die drie merktekens hulle saam- of besigwees kenmerk: nie oor hulle getalle of inkomste nie. 'n Uitvloeisel van hierdie strukturele gelykwaardigheid is dat die gemeentes 'n gelyke aantal afvaardig na meerdere vergaderings (Strauss 1989b:1 vv.).

Daarom dat van die vroegste gereformeerde sinodes nie alleen 'n anti-hiërargiese houding teenoor die ampsdiens toon nie, maar ook teenoor die kerke of gemeentes. Die Kerkorde van die eerste Nasionale Sinode in gereformeerde Nederland, die Sinode van Emden van 1571 en die *Disciplines Ecclésiastiques* van die eerste Franse gereformeerde sinode, die Sinode van Parys van 1559, begin immers daarmee (Pont 1981:50).

Die vraag is egter: Kan die anti-hiërargiese benadering ook op die onderlinge verhouding tussen kerkvergaderings toegepas word?

Gereformeerdes onderskei by kerkvergaderings normaalweg tussen kerkrade, ringe of klassisse en verskillende soorte sinodes. Hierdie vergaderings het volgens hulle die reg om (bindende) besluite op hulle onderskeie terreine te neem (vgl. NGK-KO 2007:12). Omdat meer as een gemeente deur middel van sy afgevaardigdes by die klassis of ring of sinode betrek word, word hulle "meerdere" vergaderings genoem. Meerdere vergaderings, nie omdat hulle "meer" gesag het of "hoër" is as kerkrade nie, maar omdat meer as een gemeente daarop verteenwoordig is. In die gereformeerde kerkregtelike tradisie word dit wyd aanvaar dat meerdere vergaderings, vergaderings is van meer kerke of gemeentes deur middel van hulle afgevaardigdes.

In sy bepaling wat voorsiening maak vir 'n jaarlikse adviserende gemeentevergadering omskryf die Kerkorde van die Christian Reformed Church of North America die reg van 'n kerkraad om bindende besluite vir die gemeente te neem, so:

> Although full consideration shall be given to the judgment expressed by the congregation, the authority for making and carrying out final decisions remains with the council as the governing body of the church (Engelhard en Hofman 2001:229).

Hierdie gesag van kerkvergaderings word gedefinieer as kerklike gesag wat deur Christus aan hulle verleen is. Gesag wat die betrokke kerkvergadering op sy aangewese terrein uitoefen omdat die gesag tot die opdrag of mandaat van die betrokke vergadering beperk is (Engelhard en Hofman 2001:161; vir 'n meer volledige uiteensetting hiervan, kyk Strauss 2008b:239vv).[23]

In aansluiting by wat reeds gesê is, beskou gereformeerdes die kerk nie as 'n demokrasie nie, maar as 'n Christokrasie. Kerkvergaderings moet ten diepste op grond van die Woord of met die gesag van die Woord "daaragter" besluit omdat Christusgesag Woordgesag is (Jonker 1965:12). Dit verskil prinsipieel met die kongregasionalisme of kollegialisme waarin die gemeente deur eersgenoemde as 'n *"spiritual democracy"* en die kerkverband deur laasgenoemde as 'n demokraties-georiënteerde vereniging met die kongres of sinode die hoogste gesagsliggaam, beskou word (Strauss 1989c:117-127).

## Vergaderings verskil in opdrag, maar nie in waardigheid

In sy omskrywing van die anti-hiërargiese benadering van die ampte sluit die Kerkorde van die Christian Reformed Church aan by die Kerkorde van die NG Kerk. Die bewoording is anders, maar die mikpunt dieselfde.

Die Christian Reformed Church onderskei vier ampte: die predikant, ouderling, diaken en evangelis. Laasgenoemde is so laat as 1978 amptelik erken en is gerig op die bediening van die Woord en sakramente in ontwikkelende gemeentes of aan ontwikkelende groepe in gevestigde gemeentes (Engelhard en Hofman 2001:147). Volgens die Kerkorde van die Christian Reformed Church beteken die anti-hiërargiese benadering in ampsdiens dat:

> These offices differ from each other only in mandate and task, not in dignity and honor (Engelhard en Hofman 2001:25).

Die NGK-KO verwoord die begrippe "waardigheid" en "eer" met gelykwaardigheid en die uitdrukkings "opdrag" en "mandaat" met opdrag en werk. Tog handhaaf beide kerke dieselfde beginsels: 'n verskeidenheid van ampsdienste en 'n gelykheid in kerklike waardigheid.

Dieselfde beginsels kan ten opsigte van die verskeidenheid kerkvergaderings geformuleer word.

So is daar onder gereformeerdes 'n breë konsensus dat die verskillende kerkvergaderings nie mag oorvleuel of dupliseer nie en elk op sy eie terrein met 'n van Christusverleende gesag optree. Die begrip "eie terrein" klop met die "eie taak of opdrag" van elke amp en die idee van 'n Christusverleende gesag met die waarde en eer van elke amp. Ten opsigte van kerkvergaderings is daar dus óók 'n verskeidenheid wat hulle opdragte betref én 'n gelykheid of eendersheid wat hulle gesag betref.

Twee komplementerende beginsels versterk hierdie argument: die beginsel dat 'n stelsel van gereformeerde kerkregering op 'n gelyke vlak "uitwaaier" van mindere na meerdere

23 Die NGK-KO (2007:11) formuleer dit so: Hierdie vergaderinge het, elkeen na sy eie aard, 'n kerklike gesag deur Christus aan hulle verleen. Anders gestel: elke vergadering het 'n van Christusverleende gesag vir die terrein of aard van die werk waarmee dit besig is.

kerkvergaderings én die beginsel dat meerdere vergaderings nie sake na hulle toe aantrek of hanteer wat op mindere vergaderings afgehandel kan word nie.

## Kerkvergaderings nie hoër en laer, maar waaier uit na meerdere vergaderings

Hoewel dit nie die geval met alle gereformeerde kerkordes is nie, gee die NGK-KO geen taaklysie of pligtestaat aan die kerkraad nie. Dit volstaan met die prontuit en op die punt af uitdrukking dat elke gemeente 'n kerkraad het aan wie die opsig, regering en tug van die gemeente toevertrou is (NGK-KO 2007:14). Hierteenoor bepaal die Kerkorde van die Christian Reformed Church byvoorbeeld dat die kerkraad na sekere omskrewe sake moet omsien (Engelhard en Hofman 2001:221).

Op hierdie punt vorm die NGK-KO 'n replika van die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland van 1959 wat deur die opstellers van NGK-KO 1962 as voorbeeld geneem is (Nauta 1971:158). Vir die ring, sinode en Algemene Sinode as meerdere vergaderings het die NGK-KO wel 'n pligtestaat (NGK-KO 2007:16-19).

Die uitleg hiervoor gryp normaalweg terug op die beginsel van die gemeente as *ecclesia completa*. Omdat die gemeente volledig kerk is, so lui die verduideliking, kan 'n kerkraad enige kerklike saak hanteer. Daar is egter 'n beperking. Omdat die gemeente tot 'n sekere kerkverband toegetree het, het dit met die ander gemeentes in dié verband by implikasie ooreengekom dat die kerkraad nie alle kerklike sake kan afhandel nie. Sommige sake kan alleen saam met ander gemeentes op die meerdere vergadering wat daarvoor aangewys is afgehandel word. Meerdere vergaderings is 'n gereformeerde noodsaaklikheid omdat gemeentes van dieselfde belydenis en stelsel van kerkregering mekaar natuurlikerwys opsoek in die eenheid van kerkverband.[24] Hierdie "natuurlikerwys" is gesetel in die aard van kerkwees en daarom die "natuurlike" struktuur van die kerk.

Op spoor van die NGK-KO se formulering kan gesê word dat elke meerdere vergadering daardie sake wat na sy aard is, moet afhandel. 'n Gemeente wat toetree tot of opgeneem is in 'n kerkverband erken deur sy toetrede of opname hierdie eie aard of terreine van die betrokke meerdere vergaderings.

Dit beteken nie dat die kerkraad van hierdie sake afstand doen nie, maar slegs dat hy erken dat die "aard" daarvan dit "wenslik" maak dat hulle deur meerdere vergaderings en nie 'n kerkraad nie afgehandel word. Die woordjie "wenslik" in plaas van "noodsaaklik" impliseer dat 'n gemeente, onder abnormale omstandighede of as die nood druk, hierdie sake alleen sou kon hanteer, maar dat hy "in beginsel" toegee dat dit 'n saak is wat beter deur die kerkverband hanteer kan word. Dat dit 'n gemeenskaplike saak is vir hom en sy susterskerke of -gemeentes (wat saam met hom kerkverband vorm) of die ander kerke wat soos hy glo en in essensie soos hy doen.[25].

24 Van JA Heyns het ons die bekende formulering dat die gemeente volledig kerk is, maar nie die hele kerk nie en dat 'n kerk of gemeente juis tot kerkverband toetree omdat dit kerk ís. Die belydenis van een heilige, algemene Christelike kerk impliseer dat kerkeenheid 'n "natuurlike" gawe en opdrag van kerkwees is (Heyns 1977:170).

25 "Korrespondensie", "engere korrespondensie" of "susterskerkbetrekkinge" is terme wat in die geskiedenis van die gereformeerde ekumene ontwikkel is vir die verhouding tussen kerke wat van dieselfde of, min of meer dieselfde, gereformeerde belydenis en kerkregering is en dit ook "*metterdaad*

Die take wat aan die meerdere vergaderings as die vergaderings van die verband van die NG Kerk toegesê is illustreer hierdie punt.

Kortliks kom dit daarop neer dat die kerkraad alle kerklike sake kan hanteer wat die gemeente raak, maar nie eensydig die sake kan afhandel wat by die vorming van die betrokke kerkverband aan die meerdere vergaderings toegesê is nie. Die ring bestaan uit die gemeentes van ’n sekere omgewing en sien om na die welstand van die gemeentes in sy gebied: primêr deur kerkvisitasie. Die streeksinodes – die NGK-KO praat om historiese redes net van “sinodes” – hanteer sake soos standpuntstelling en werksaamhede waarby die gemeentes in sy gebied gesamentlik belang het. Daarby hanteer die Algemene Sinode die algemene sake wat alle gemeentes raak: belydeniskwessies, die kerkorde en algemene kerklike standpunte. Die sogenaamde “meerdere gesag” van meerdere vergaderings geld dus net in daardie sake wat die betrokke gemeentes gesamentlik raak en wat aan die spesifieke meerdere vergadering vir afhandeling toegesê is (NGK-KO 2007:11-18).

Hierdie omskrywing van gesag is weereens nie hiërargies nie, maar ’n erkenning van die bevoegdheid van die betrokke vergadering om die sake ter sprake af te handel. Terselfdertyd gee die anti-hiërargiese benadering aan elke lid van ’n kerkvergadering die reg op net een stem sodat niemand hier oor ’n ander deur getalle kan heers nie.

## Meerdere vergaderings hanteer nie sake van mindere vergaderings[26]

Die tweede erkende gereformeerde beginsel wat ’n anti-hiërargiese benadering van die vergaderings van die kerk komplementeer is die beginsel dat meerdere vergaderings nie sake hanteer wat op mindere vergaderings afgehandel kan word nie[27]. Die oogmerk hiervan is duidelik: meerdere vergaderings mag nie as “hoër” vergaderings in die sake van ’n mindere vergadering ingryp en ’n topswaar duplisering skep nie. Die vergadering wat die gesag het om ’n sekere saak af te handel moet daardie gesag gebruik. Anders dra dit saam met die betrokke meerdere vergadering by tot ’n ongewensde hiërargie én ’n gebrek aan mondigheid in eie sake. Daardie sake wat dit met die volle erkenning van en verantwoordelikheid teenoor Christus – die Een wat aan elke kerkvergadering sy gesag “verleen” – moet afhandel.

As ’n kerkordebeginsel in die Dordtse tradisie wil die bepaling dat meerdere vergaderings nie sake hanteer wat mindere vergaderings kan afhandel nie, volgens Bouwman die selfstandigheid en integriteit van die gemeente erken en respekteer (Bouwman 1985b:14).

Hierdie integriteit word beskerm deur die selfstandigheid van die kerkrade van gemeentes uitdruklik af te grens of te probeer verskans. Die NGK-KO doen die

*handhaven*” (Strauss 1991:197). Kerke wat daarmee een kerkverband sou kon vorm as hulle geografies naby genoeg aan mekaar geleë was vgl. Van der Merwe, RM 2009. *Die konkretisering van eenheid in ’n plurale en gebroke ekumeniese gemeenskap – ’n gereformeerd-kerkregtelike beskouing.* Potchefstroom: NWU.

26 Vgl. Strauss, PJ 2005a:293vv vir ’n volledige uiteensetting van hierdie saak.

27 Die Dordtse Kerkorde van 1619 formuleer dié saak in Artikel 30. Die artikel kom met geringe wysigings vanaf die Sinode van Emden in 1571. Vry vertaal lui Artikel 30 DKO: Op meerdere vergaderings word alleen daardie sake behandel wat die gemeentes gemeenskaplik raak of wat nie in mindere vergaderings afgehandel kan word nie (Biesterveld en Kuyper, 1905:234).

afgrensing egter nie met ’n lysie van toegelate en verbode sake nie. Getrou aan ’n reformatoriese ingesteldheid laat die NGK-KO dit aan die betrokke kerkvergadering oor om met geestelike waaksaamheid by die beginsel en binne sy aangewese opdrag te bly (Strauss 2005:299).

Kerkregering op die lyne van die gereformeerde tradisie vra na ’n innerlike oortuiging en ’n “gewisse” kennis van die relevansie en geldigheid van dié lyne. Kerkordes in hierdie tradisie is nie afgestem op ’n reglementering van kerkregering deur willose pionne nie, maar op ’n mondige hantering van die beginsels van die saak deur gelowiges met gepasde gawes. Gelowiges wat ’n werkbare kennis en ’n gesonde aanvoeling het vir die kerkregtelike kontoere van gereformeerdwees.

Binne hierdie kontoere word elke kerkvergadering op sy aangewese terrein “bemagtig” om vry en voluit te werk aan God se opdragte aan die kerk. Kontoere wat die orde sowel as die Skriftuurlike gehalte van kerkregering as regering deur die Woord wil bevorder.

Soos wat die vertrekpunte van die Reformasie bevryding deur sy anti-hiërargiese aanpak van die ampsdiens gebring het, so wil dit – in ’n proses van voortgaande reformasie – bevrydende ruimte skep vir elke kerkvergadering om voluit sy werk vir die Here te doen. Hierdie voluit werk vir die Here is alleen moontlik as die heerskappy van mense deur die heerskappy van die Woord en die Gees en daarom van Christus in elke vergadering of in alle ampsdiens vervang word.

# HOOFSTUK 10

## Wat Hoort op die Agenda van Kerkvergaderings?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 21*

Artikel 21 van die NGK-KO wat onder sy algemene bepalings vir kerkvergaderings voorkom bepaal dat hierdie vergaderings alle sake vanuit kerklike perspektief, in die lig van die Woord van God en op 'n kerklike wyse hanteer (2007:12). Met dié bewoording gee die NGK-KO 'n klein reformerende treetjie vorentoe. Daarop word teruggekom.

Die onmiddellike voorganger van hierdie bepaling is die ou gereformeerde stelling dat kerkvergaderings alleen kerklike sake op 'n kerklike wyse hanteer (NGK-KO 1994:5). "Kerklike sake op 'n kerklike wyse" wat in talle kommentare op kerkordes met praktiese voorbeelde toegelig word maar, wyslik genoeg, nie met hierdie voorbeelde in kerkordes self gelys of gereglementeer word nie.

Terwyl die uitdrukking "die Woord van God" dalk meer duidelik is, is die uitdrukkings "kerklike perspektief" en "kerklike wyse" waarskynlik nie vir elkeen so duidelik nie.

Hoe en vanuit watter perspektief praat die kerk as kerk? Wanneer is dit nodig dat die kerk as kerk praat? En, hoe doen die kerk dit geloofwaardig?

Hommes (*sa*:5) beweer dat die interpretasie van kerklike sake in 'n bepaalde situasie dikwels *"het stempel van haar tijd… op het voorhoofd"* dra. Hierdie stempel word bepaal deur die samelewingsomstandighede waarin lidmate verkeer en hulle mening oor waar kerklike optrede in die heersende sosio-politieke nood die nodigste is.

Daarby is 'n kerklike hupstootjie vir hulle nie-kerklike bedrywighede vir sommige mense dieselfde as 'n Bybelse wettiging daarvan (Spoelstra 1989:181). Vanuit sy Nederlandse situasie voeg Kuitert (1988:155) hieraan toe dat diegene wat vandag beweer dat die kerk niks aan die politiek doen nie daarmee eintlik te kenne gee dat die kerk niks vir die linkse politiek – soos deur hulle voorgestaan – doen nie!

Gereformeerdes verskil soms radikaal oor die taak van die kerk in die samelewing.

Op die een uiterste van die spektrum nestel 'n soort gereformeerde piëtisme wat kerklike optrede beperk tot sogenaamde interkerklike aangeleenthede. Tot die dinge van die siel of saligheid van die mens of die tradisionele *"a pie in the sky when you die"*. Op die ander uiterste staan 'n politiek-funksionele siening van die kerk wat kerklike relevansie meet aan – soos gesien deur die voorstanders hiervan – politieke relevansie. Op hierdie standpunt word die waarheidsgehalte en relevansie van kerklike uitsprake bepaal deur die waarde daarvan vir 'n oënskynlike, sosio-politiek bevrydende praksis (Velema 1972:27; Heyns 1974:73; Van Wyk 1989:82).

Daarby bly kerklike uitsprake in Suid-Afrika met sy verklaarde godsdiensneutrale staat, ironies genoeg, belangrik. In die verkiesing van April 2009 wou sekere regeringstemme kerklike steun (lees: Christelike steun) openlik vir hulle saak kaap. Ironies, omdat 'n godsdiensneutrale staat in Artikel 9 van die Grondwet van Suid-Afrika voorgestaan word en die regering die selfverklaarde beskermheer van die grondwet is.

Wat word bedoel met "sake vanuit kerklike perspektief en op kerklike wyse"?

## Kerklike sake op kerklike wyse nie volhoubaar

'n Dominante tradisielyn by die interpretasie van die gereformeerde stelreël "kerklike sake op kerklike wyse" is die neiging om die sake waaroor die kerk in beginsel kan handel ruimtelik of gebiedsmatig af te grens teenoor die sake vir die ander lewenskringe. In hierdie tradisielyn het die begrippe "kerklike", "gemengde" en "nie-kerklike" sake vir min of meer vaste kategorieë mettertyd ontwikkel.

Die Nederlandse Provinsiale Sinode van Dordrecht van 1574 verwys reeds na konkrete gekompartementeerde kerklike sake én sake op die kerklike agenda wat gedeeltelik kerklik en gedeeltelik polities (of gemeng) is. Aspekte verbonde aan die huwelik sou onder laasgenoemde ressorteer (Biesterveld en Kuyper 1905:63). Die Nasionale Sinode van Dordrecht (1578) neem hierdie onderskeiding feitlik net so oor (Biesterveld en Kuyper 1905:102).

Dieselfde lyn kom by die Sinodes van 1916 en 1942 van die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika voor. Hier word na huwelikswetgewing, onderwys, armsorg, onsedelikheid en die openbare eed as voorbeelde van gemengde sake verwys. Nie-kerklike sake sou dan "streng" wetenskaplike kwessies, staatkundige en maatskaplike aangeleenthede wees. Sake wat by implikasie nooit op die kerklike agenda moet kom nie. Dat hierdie lysies nie waterdig of onaantasbaar is nie, blyk uit die betrokke vergaderings se eie byvoeging dat elke kerkvergadering vir homself moet uitmaak watter sake onder watter hoof tuishoort (Spoelstra 1989:181-182). Daar was by beide sinodes dus 'n aanvoeling dat die sake vir hantering deur die verskillende lewenskringe nie vir alle tye en onder alle omstandighede in ruimtelik afgegrensde kategorieë naas mekaar geplaas kan word nie.

Nog 'n eksponent van kategorisering is Jansen wat in sy kommentaar op die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland voorbeelde gee van maatskaplike, politieke en wetenskaplike sake wat – skynbaar – nooit deur die kerk hanteer mag of kan word nie. Daarteenoor lys hy (Jansen 1952:143) kerklike en gemengde sake waarby die kerk tog kan uitkom.

Wat hierdie lysies so problematies maak, is vrae vanuit die lewenspraktyk wat weerstand bied teen afgrensing. 'n Eenvoudige voorbeeld is die vraag na 'n "suiwer wetenskaplike" kwessie soos die leer van die konsekwente ewolusie. Hoe dikwels word aspekte hiervan nie gekritiseer deur kerkvergaderings wat die Bybelse skeppingsleer daarteenoor stel nie? En as daar staatkundige verskynsels voorkom wat op onreg dui, so leer die geskiedenis van talle gereformeerde kerke, kom die Bybelse vereistes vir regverdigheid ook in spel. Daarby is maatskaplike probleme soos armoede, dwelmverslawing en 'n verabsolutering of verafgoding van dinge soos geld of sport nooit net maatskaplik en glad nie kerklik van aard nie: óf dit kom in die visier van die Woord óf dit kruis die belang van die Christelike geloof.

## Differensiëring en nie kompartementering

Hierdie ruimtelike afgrensing van die samelewingskringe teenoor mekaar is vreemd aan die Bybelse opvatting van die *eenheid in die verskeidenheid* van die skepping en daarom ook van die menslike samelewing.

Kragtens die verskeidenheid het elke aspek van die skepping 'n unieke, onherleibare eie aard. Verskillende unieke skeppingsaspekte vorm elk die leidende aspek van verskillende lewenskringe en stempel die karakter of eie aard daarvan as byvoorbeeld 'n geloofs- (kerk) of regs- (staat) of ekonomiese (fabriek) of sosiale (sport) lewenskring. Kragtens die eenheid funksioneer elke lewenskring tegelykertyd in alle aspekte van die lewe. Sy leidende aspek neem in die proses die kern van die ander aspekte in diens om daarvan normatiewe aspekte vir hierdie kring te maak (Dooyeweerd 1968:28, 49; Fowler 1988:28).

So neem die geloofsaspek wat die kerk as samelewingskring stempel[28] die reg in diens om daarvan positiewe, kerkbouende kerkreg te maak, die ekonomiese in diens om kerkgeld of dankoffers doelmatig en funksioneel vir geloofsdoeleindes aan te wend, die historiese in diens om daarvan 'n beheersing van die geloof of 'n vaste geloofsvertroue in God te maak, taal in diens om daarvan korrek geformuleerde geloofsbelydenisse te maak en logiese denke in diens om die ware van die valse leer te onderskei[29].

Teen hierdie agtergrond kan ons praat van 'n differensiëring tussen die eie aard en tipiese "eie" sake van die verskillende lewenskringe, maar nie van 'n kompartementering of ruimtelike isolering daarvan teenoor mekaar nie.

Dit is waarom Nauta in sy verklaring van die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland tot die slotsom kom dat enige saak onder die son 'n kerklike aspek kan ontwikkel. Vir hom word 'n "kerklike saak" enige saak waarmee *"een of ander kerklijke aspect"* gemoeid is of wat, anders gestel, 'n kerklike aspek ontwikkel. As voorbeelde wys hy op geld wat kerklike finansies word, bouwerk wat tot kerkgeboue en pastorieë lei en die lewensbeskoulike kante van sosio-politieke kwessies (1971:127).

Vir Nauta kan enige saak op enige stadium 'n kerklike aspek ontwikkel of kerklike geloofsbelang kruis. "Kerklike sake" is 'n dinamiese begrip wat nie gereglementeer of met voorbeelde vasgepen kan word nie en gedurig van kerklike of geestelike diskresie en 'n raakvat van die beginsel én die situasie afhanklik is. Anders gestel: die handhawing van "kerklike sake" vra kerklike mondigheid wat spruit uit 'n deurleefde kennis van die dinge – die verstaan van en funksionering in sy omgewing – van die kerk.

Hiermee weerspieël Nauta rekenskap van die eie aard van die kerk as 'n geloofsinstelling en van sy samehang met die ander samelewingskringe én die nie-geloofsaspekte van die werklikheid. Terselfdertyd verskaf hy 'n beslissende argument teen die reglementering van die stelreël "kerklike sake op kerklike wyse". Dit is nie vergesog om te vermoed dat Nauta hom met die nuwe verwoording van hierdie saak in die NGK-KO van 1998 sou kon vereenselwig nie[30]. Immers, as *alle sake in beginsel* 'n kerklike aspek kan ontwikkel

28 Vir Heyns (1977:224; 1988:340) het die kerk as 'n samelewingskring primêr 'n geloofsfunksie. Daarmee sluit hy aan by Dooyeweerd en Fowler wat die kerk as 'n Christelike geloofsgekwalifiseerde instituut beskou (Dooyeweerd 1968:46; Fowler 1988:36-37).

29 Vgl. hoofstuk 1.

30 Nauta was immers een van die opstellers van die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland van 1959. Die Kerkorde wat as voorbeeld vir die eerste NGK-KO in 1962 gebruik is.

en daarmee kerklike betrokkenheid of 'n kerklike reaksie kan ontlok, staan die kerk *in beginsel oop* vir die moontlikheid om alle sake vanuit kerklike perspektief te hanteer.

## Beperking setel in invalshoek

Die beperking word in hierdie geval nie deur 'n ruimtelike afgrensing van "kerklike sake" geskep nie, maar deur die invalshoek van waaruit die kerk 'n saak moet benader: vanuit die breë belang of die oogmerke van die Christelike geloof gebaseer op die Bybel.

Hierdie invalshoek word in die NGK-KO gehandhaaf deur die woorde "vanuit kerklike perspektief in die lig van die Woord van God".

Die rigting van hierdie perspektief word bepaal deur "lig" of "lyne" van die Bybel en die omvang beperk deur die aard van die Christelike kerk as 'n Woordgebonde en, hopelik, Woordgetroue geloofsinstelling. Sake wat vanuit 'n kerklike perspektief hanteer word impliseer dat die kerk vanuit sy hoek van kundigheid en as kerk optree. 'n Hoek waarin die kerk as kerk van die Woord herkenbaar moet wees (vgl. Jonker 1965) en nie verander in 'n semi-staat of politieke drukgroep of werkersvakbond nie.

Dit beteken dat die kerk uitsluitlik ter wille van die onvervalsde Boodskap van die Bybel en sy geestelik-morele implikasies optree en nie voorgee om alles van alles te weet nie. In die woorde van Heyns: die Bybel sê iets oor alles, en nie alles oor alles nie.

In stryd met die ou Roomse natuur-genadeskema kom die kerk ook nie net by alles by om 'n Christelike sousie daaroor te gooi nie. Die Christelike fundering van alles spruit uit diens aan God met die hele hart en kan desnoods sonder kerklike insette, maar nie los van die kernwaarhede van die Skrif nie, plaasvind (Heyns 1992:101).

In situasies van noodweer sou die kerk die eintlike take van ander lewenskringe tydelik kon oorneem. Immers, as hongersnood dreig en daar geen ander uitweg is nie, kan die kerk 'n arbeidskolonie stig of as niemand en niks anders in staat is om te help nie, 'n skool oprig. Hierdie soort ondernemings geïnisieer deur die kerk kan egter alleen slaag as die kerk die eie norme vir sulke instellings eerbiedig. Al beskik die kerkraad of diakonie nie oor die gevraagde kundigheid nie, moet dit sorg dat hierdie kundigheid deel word van so 'n poging in noodweer (vgl. betoog van Hanekom 1950).

Die vraag is nou: as "vanuit kerklike perspektief" saamhang met die aard van die kerk as draer van die Woord, waarop dui "op 'n kerklike wyse"?

## Op 'n kerklike wyse

Op 'n kerklike wyse kom neer op 'n styl of 'n optrede wat by die aard van die kerk as 'n Christelike geloofsinstelling pas. So koppel Schepper (1948:77) 'n "kerklike wyse" aan die taak van die kerk.

Daarom dat Kuitert kan beweer dat 'n verpolitiseerde kerk die kerk nie op die manier van die kerk nie, maar op die manier van die politiek hanteer. Volgens hom (Kuitert 1988:182-183) raak die kerk in so 'n proses ontredderd en uiteindelik 'n ruïne omdat sy eie omgangsreëls met dié van die politiek vervang is.

’n Eie kerklike wyse sluit die volgende in: Skrif- en belydenisgebondenheid; broederlike oorreding in plaas van oordondering of profetiese geweld, oorstemming of manipulering; respek vir goeie en billike prosedure; speel die bal en nie die man nie; en ’n verinnerliking van Christelike waarhede (vgl. Jansen 1952:144; Nauta 1971:129; Spoelstra 1989:184-185 vir meer voorbeelde).

Die kerk moet deur trou aan ’n kerklike wyse eenvoudig ’n geloofwaardige draer van die Woord – deur woord en daad – wees.

## NGK-KO se formulering

Die NGK-KO gee met sy formulering van 1998 inderdaad ’n reformerende treetjie.

’n *Kerklike perspektief op alle sake* in die lig van die Woord en op kerklike wyse maak die pad vir die kerk oop om aan sy roeping getrou te bly en die omgewing waarin hy hom bevind, met hierdie Woord te bedien.

’n *Ruimtelike benadering* wat uitloop op ’n geslote kategorie van “kerklike sake” beperk die Woordgetroue invloed van die kerk. Die meer verkieslike benadering van ’n kerklike perspektief as invalshoek op alle sake wat ’n kerklike aspek ontwikkel gee aan die kerk meer *verantwoorde ruimte* om ’n getroue kerklike profeet te wees in die wêreld waarin hy hom bevind.

Die bepaling dat kerkvergaderings alle sake vanuit kerklike perspektief, in die lig van die Woord van God en op kerklike wyse hanteer, wil die kerkordelike kanaal skep waardeur die kerk primêr sy profetiese roeping in die samelewing kan nakom. ’n Ordelike kanaal wat die kerk wil bevry om waarlik kerk van die Woord te wees. Ook as hierdie sake nie profetiese aandag nie, maar koninklike of priesterlike kerklike optrede nodig het.

# HOOFSTUK 11

## Kerkverband van en vir Gemeentes

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 29-33 en 35*

### Inleidend

Gereformeerd beskou is die kerkverband en die gemeente twee kante van kerkwees wat mekaar aanvul. Omdat dit gemeentes is wat kerkverband vorm, lei geroepe gemeentes tot 'n geroepe verband. Geestelik aktiewe gemeentes vorm 'n lewendige kerkverband.

As die onlangse bewering van 'n gerespekteerde waarnemer in Bloemfontein waar is[31] dat sommige dominees in die stad hulle vanaf die kansel gereeld negatief uitlaat oor die blote bestaan van die ring en sinode, dui dit op 'n misplaasde negatiwiteit. Want kerkverband, hier in die vorm van 'n rings- en sinodale verband, is net so deel van ons kerkwees soos die kuddes van dié herders en dié herders self. Boonop is die kansel nie die plek waar jy jou kerk se vuil wasgoed – met jy wat dikwels 'n bepalende aandeel aan die graad van besoedeling het – was nie.

Die Woord wat vanaf die kansel verkondig word, staan myns insiens steeds onder daardie geweldige en prysenswaardige pretensie van: So sê die Here HERE...

Boonop moet kritiek wat op kerkherstel of -hervorming gerig is van binne die betrokke vergaderings kom en nie van sogenaamde verhewe kansels met hulle eenrigtingverkeer wat sinvolle reaksies van gemeentelede inhibeer nie (NGK-KO 2007:12 vv.). Amptelike kerklike uitsprake moet die besluite van erkende kerklike vergaderings wees (NGK-KO 2007:11). As gereformeerdes bly ons boonop anti-hiërargies en anti-biskoplik ingestel. Dit moet in die vergaderings van die kerkraad én van die kerkverband altyd om die leidinggewende lyne van die Woord gaan. Christusgesag is immers Woordgesag!

Dat gemeente én verband deel van ons kerkwees is, blyk uit die aard van kerkverband.

### Kerkverband 'n verband van gemeentes

As ons sekere verwagtings van kerkverband koester of sekere eise daaraan stel, moet ons by die aard daarvan begin. Kennis van die prinsipiële aard van kerkverband help ons om die verbetering of hervorming van die verband op die regte plek te soek.

Hierdie aard word nie bepaal deur die tydsgees of die "eie storie" van die bepaalde kerk nie, maar konstantes van 'n gereformeerde ekklesiologie wat Skrif- en belydenisgetrou en beslis nie post-modernisties relativerend en huiwerig is nie! Die "storie" van die Skrif en ons gereformeerde belydenisse moet ons kerk- en Christenwees bepaal.

In die verlengde van dit wat reeds gesê is, kan kerkverband omskryf word as 'n verband van gemeentes as volledige kerke of *"ecclesiae completae"* (Rutgers 1882:38; Bouwman

31 Vgl. *Volksblad* 30 September 2009:6.

1985b:13-14). Die gemeente word op hierdie standpunt as volledig kerk beskou omdat die merktekens van die ware kerk, naamlik die suiwere bediening van die Woord en die sakramente en die handhawing van die kerklike tug, net in die gemeente kan voorkom. Op grond van 'n uitkristallisering van Skrifbeginsels op hierdie punt én in lyn met die Geneefse tradisie word hierdie drie sake – die sogenaamde *notae ecclesiae* – in Artikel 29 van die NGB onderskei en bely (Bavinck 1967:365).

Dat die gemeente volledig kerk is, beteken egter nie dat die gemeente die hele kerk is nie (Heyns 1977:169-170). Gekoppel aan die Skriftuurlike belydenis van die eenheid en algemeenheid van die kerk word die gemeente óók as die plaaslike openbaring of sigbaarmaking van die universele liggaam van Christus beskou. Op grond hiervan tree gemeentes as volledige kerke toe tot kerkverband: nie om meer kerk te word nie, maar juis omdat hulle kerk is (Heyns 1977:173). Dit lê in die aard van gemeente- of kerkwees om sigbare eenheid met ander kerke van dieselfde identiteit of belydenis te soek. Kerkeenheid as 'n eenheid van gemeentes of kerke is in wese 'n geloofseenheid wat bou op dieselfde Skriftuurlike belydenis- of kernwaarhede. By implikasie is geloofseenheid die groot saak waarop Efesiërs 4 afstuur.

Daarom dat belydeniswaarhede wat leef en uitgedruk word in kerklike belydenisskrifte deur gereformeerdes as die akkoord van kerklike gemeenskap beskou word (Smit 1984:64).

Gemeentes wat uit dieselfde belydenis leef en mekaar vind in die hoofsake van kerkinrigting en regering soek mekaar op om sigbare gestaltes aan hierdie geloofseenheid te gee. Dieselfde geloofsoortuigings bind hulle en kan tot 'n gesamentlike kerkverband lei (Strauss 1997:175). Hierdie waarheid oor eenheid in kerkverband sal ook die post-modernistiese gefladder rondom aspekte van kerkverband in ons tyd oorleef.

'n Enkele voorbeeld: sommige in die NG Kerk probeer om verskille oor die doop – 'n kernwaarheid – te wettig met die benaming van 'n wettige "diversiteit". Die feit dat die merktekens van die ware kerk volgens die Nederlandse Geloofsbelydenis die suiwere of Skrifgetroue bediening van Woord en sakrament insluit, dui daarop dat ons hier met 'n kernwaarheid te make het. Boonop sien die Heidelbergse Kategismus, NGB Artikel 34 en die Nederlandse Geloofsbelydenis die verbondsdoop as 'n belydenis- of kernwaarheid (HK vr. en antwoord 74; NGB Artikel 34).

Dit is nie omstandighede wat die besluite van 'n kerk moet bepaal nie, maar die lyne van die Skrif. Die kontoere van die Skrif wat in die omstandighede – wat die geestelike onderbou daarvan ook al mag wees – tot gelding gebring word.

Daar is gereformeerdes wat die vorming van kerkverband tussen gemeentes wat dit met mekaar oor die belydenis en hoofsake van kerkregering eens is, as 'n vrywillige saak beskou. Hulle noem dit vrywillig omdat die gemeente reeds volledig kerk is. Getrou aan die beginsel van die eenheid van die kerk gaan dit hier egter om 'n innerlike wil of begeerte na eenheid omdat God so wil (Heyns 1977:173-174)!

'n Gees van independentisme of 'n neiging by gemeentes om totaal "anders" of eiewillig teenoor die betrokke kerkverband op te tree, stry teen die aard van kerkwees of die belydenis van een heilige, algemene Christelike kerk. Kerkverband kan gemeentes help om ontslae te raak van die sektariese neiging van: "ons het dit op ons eie".

Dit lê in die aard van gemeentes as volledige kerke om kerkverband of uitdrukkings van hulle geloofs- en kerklike eenheid met ander gemeentes te soek. Immers, die seël van die Algemene Sinode van die NG Kerk stel dit as 'n uitgangspunt: dit is een liggaam en een Gees…

## Kerkverband moet gemeentes versterk

Hoewel die kerkverband nie die gemeente meer kerk maak nie – dit is in beginsel reeds komplete kerk – dien 'n gesonde kerkverband tot nut en versterking van die gemeentes (Biesterveld en Kuyper 1905:36). Kerkverband moet dit vir gemeentes "makliker" maak om kerk te wees en nie moeiliker nie.

Hierdie oortuiging is nie nuut in ons gereformeerde tradisie nie.

So motiveer die Konvent van Wezel (Nederland 1568) die vorming van klassisse of ringe met die argument dat dit aan gemeentes die geleentheid bied om oor gewigtige sake te beraadslag en te handel in *"haars inziens het algemeene belang"*. Emden praat in 1571 van klassisse tot *"ghelegentheit ende nootdruft"* van die betrokke gemeentes (Biesterveld en Kuyper 1905:36). Heyns (1977:174) stel dit pront dat kerkverband gemeentes moet help om al beter kerk te wees.

In dieselfde tradisie gaan dit hier om die vraag hoe die kerkverband gemeentes kan help in hulle roeping as kerke?

Die volgende kan hier oorweeg word:

- Die eenheid in kerkverband as ten diepste 'n belydeniseenheid *bewaar gemeentes om eensydig die wiel van geestelike en belydeniswaarhede weer te probeer uitvind*. Daarom vereis belydeniswysigings in die NG Kerk 'n twee-derde meerderheid van twee-derdes van alle kerkrade (NGK-KO 2007:19). En daarom is liturgiese formuliere die produk van die kerk in breër verband om dit te bewaar van plaaslike eensydighede, geestelike armoede en skewe voorstellings. So strek kerkverband tot geestelike nut van die betrokke gemeentes.
- Dit is onverstaanbaar dat ons soms dink dat ons die *insig en hulp van die kerkverband nie nodig* het nie. Die Here het ons vir mekaar gemaak en ons geestelik aan mekaar verbind, nie omdat gelowiges bloot eie emosionele en persoonlike sielsgenote nodig het nie, maar omdat hulle geloofsinsig én welwillendheid mekaar verryk. Persoonlike krisisse waartydens mede-gelowiges in dieselfde kerkverband sigbaar vir mekaar omgee, onderstreep dit. Kerkverband word nie net sigbaar in meerdere vergaderings soos ringe en sinodes nie, maar ook in nie-amptelike onderlinge hulpbetoon. Die aangewesenheid van dominees van dieselfde kerkverband op mekaar, van ouderlinge en diakens vanuit verskillende gemeentes wat mekaar oor kerk- of ampsake raadpleeg, is deel daarvan.

Op hierdie punt kan die waarde van onderlinge raadpleging in nie-amptelike konferensies of mini-sinodes waar dit nie soseer om bindende besluite nie, maar om raadpleging en die uitdrukking van sekere oortuigings gaan, beklemtoon word. Hier is die groot vraag nie wie wat gesê het nie, maar dat byvoorbeeld NG Kerk-mense byeen was en dít – hopelik eenparig – gesê het! Die potensiaal van kerkverband word so ingespan om standpunte te vorm en te verbeter.

- Daar mag vrae oor die *funksionering van moderne ringe of klassisse* wees, maar die funksie van *onderlinge versorging en ondersteuning van mekaar* deur die gemeentes van die omgewing (NGK-KO 2007:16) bly noodsaaklik. As ringe of klassisse gereformeer word, moet dit vanuit hierdie funksie as 'n nuttige rede vir kerkverband gedoen word. Gemeentes van dieselfde verband wat stilweg met mekaar kompeteer om meer lidmate of meelopers[32] in die eredienste werk direk hierteen in.

'n Skietgee van die wettiese handhawing van gemeentegrense in die NG Kerk was byvoorbeeld nodig, maar totale oop grense stimuleer die gedagte van "dis mos my kerk" of "dis die kerk wat ek vir tyd en wyl op my eie voorwaardes aanvaarbaar vind". Dit gaan nie primêr oor die belydenis dat God vir Hom 'n gemeente op 'n bepaalde plek versamel nie, maar oor myself wat uit eie vrye wil met 'n gemeente van my keuse assosieer (Strauss 1989c:120). Die probleem is nie my vrye assosiasie nie, maar my disassosiasie van gelowiges van dieselfde belydenis rondom my.

- Indien die *reformatoriese anti-hiërargiese beginsel wat impliseer dat kerkmense in vergadering gelyk voor die Woord is* ons erns is, moet ons doelbewus sorg dat meer lidmate op die kommissies of taakgroepe of deputate van kerkvergaderinge gebruik word. Moet vergaderings sorg dat meer mense opdragte of take kry omdat hulle die gawes het en meer mense deel in die aktiewe verantwoordelikheid en daarom eienaarskap van kerkverband. 'n Maatreël in die verband is die besluit van sommige kerkvergaderings dat 'n lid nie op meer as een taakgroep of kommissie van die vergadering kan dien nie. Dit kan sekerlik nie wetties toegepas word nie, maar is tog 'n poging om werk en verantwoordelikheid te versprei.
- Kerkverband kan ook 'n onvervangbare rol speel in *predikanteversorging*. Ek dink aan die rol van 'n *pastor pastorum* ('n pastor van die pastors) wat deur die kerkverband beskikbaar gestel word. Daarby het die kerkverband ook die taak om sy predikante op ander vlakke as die taak van die dominee toe te rus en te ontwikkel. Sinvolle *retraites* kan van groot waarde wees. Wedersydse vertroue en gesonde verhoudinge word immers nie in praatsessies en vergaderings alleen gebou nie, maar ook, en veral, deur informele byeenkomste en saamdoendinge.
- *Kommunikasie* is van groot waarde in enige kerkverband. Daar is vandag soveel tegnologiese middele wat hiervoor aangewend kan word dat daar geen rede is waarom die besluite en aksies van die kerkverband nie tot in die huis van feitlik elke lidmaat gekommunikeer kan word nie. Kennis kan die waardering vir die werksaamhede van die verband in die gemeentes verhoog en misverstand en onnodige kritiek uitskakel.[33]
- As kerkverband 'n verband van gemeentes is, beteken dit dat *kerkeenheid met wie ook al ook op gemeentevlak* moet groei. Soos die gemeente omrede sy aanvaarding van bepaalde geloofsbelydenisse toetree tot 'n kerkverband en deur sy teenwoordigheid in hierdie verband versterk moet word in sy belydenis, net so moet die verband ook die wyer eenheids- en ekumeniese "drang" in gemeentes versterk. En soos wat die verband sekere tekorte in die gemeentebediening kan

---

32 'n Meeloper is nie 'n betrokke meelewende lidmaat nie.

33 Vgl. Taalsentrum Universiteit van Stellenbosch, *sa. Beeld en kommunikasie. 'n Verslag vir die NG Kerk*. Stellenbosch: US.

uitwys en kan help om dit uit te skakel, net so kan die verband hierdie strewe of ideaal in gemeentes versterk.

’n Kerkverband kan eintlik net so effektief wees as wat sy gemeentes is. Die impak van ’n sinodale verband op sy omgewing is direk afhanklik van die impak van sy samestellende gemeentes. Sinode en gemeentes is twee kante van kerkwees en het mekaar nodig.

# HOOFSTUK 12

## Waarom Sinodes?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO*
*Artikels 20, 22, 31, 35 en 43*

Hierdie vraag spruit nie uit onkunde oor die taak van sinodes nie, maar 'n kwalik bedekte weerstand by baie teen sinodes. 'n Weerstand wat waarskynlik meer as een oorsaak het.

Omstrede sinodebesluite of besluite waarop 'n hewige openbare debat gevolg het, was in die afgelope aantal jare nie ongewoon nie. Dit geld al drie die tradisionele Afrikaanse kerke.

Ek dink aan die 8-puntbesluit van die Algemene Sinode van die NG Kerk van 2007 oor homoseksualiteit. Hierdie besluit wat baie vrae ontlok het, wou nie net die Bybelse kant van die saak belig nie, maar ook die feitlik onmoontlike moontlik maak deur mense met sterk teenoorstaande standpunte in 'n enkele debat te versoen (NGK 2007:204-205).

Ek dink aan die besluit oor apartheid van die Algemene Kerkvergadering van 2008 van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. 'n Besluit wat voor diepgaande verskille en verdeeldheid te staan gekom het en nie die Wêreldbond van Gereformeerde Kerke wat die NG en Hervormde Kerke in 1982 by Ottowa oor hulle steun aan apartheid geskors het tevrede gestel het nie (*Nyomi* 7 Februarie 2009). Die NG Kerk is intussen in 1998 in die Bond terugverwelkom (Strauss 2002:238-240).

Ek dink aan die besluit oor die ontoeganklikheid van die amp van ouderling en predikant vir vrouelidmate deur die Nasionale Sinode van 2009 van die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika. Besluite wat wye reaksie in die kerklike en dagpers ontlok het en steeds negatiewe nagevolge in vergaderings van die verband van die Gereformeerde Kerke het (*Kerkbode* 7 Augustus 2009:8; *Volksblad* 25 November 2009:10).

Die skerp openbare en intern-kerklike reaksie – positief en negatief – op dié drie besluite plus die besef dat dit binne die afsienbare toekoms hersien kán word, verminder beslis die langtermyn waarde daarvan.

Hierdie situasie laat ons met die volgende vrae: as sinodebesluite dan soveel wrywing veroorsaak en as dit hersienbaar is, waarom sinodes? Wat is die nut van hierdie soort vergaderings in ons tyd waarin die geeste so skerp met mekaar verskil en mekaar so verkeerd opvryf? Waarom sinodebesluite as sommige kerkrade dit in elke geval ignoreer en op die oog af skotvry daarvan afkom? Is die voordele van sulke vergaderings regtig meer as die nadele?

### Historiese perspektief

In 'n vorige hoofstuk is daarop gewys dat die betrokke kerkverband die gemeentes in hulle kerkwees moet versterk. Kerkverband met meerdere vergaderings as sy instansies van besluitneming word gevorm deur gemeentes wat daarmee niks van hulle komplete

of volledige kerkwees verloor nie, maar daarin versterk wil word (Biesterveld en Kuyper 1905:36).

Die vraag is nou: hoe pas sinodes binne hierdie raamwerk in en waarvoor word hulle in die lewe geroep?

Die terreine van sinodes as streek- of partikuliere en algemene of nasionale sinodes moet van die terreine van die kerkraad en ring of klassis onderskei word. Die nut van elke meerdere vergadering word bepaal deur die unieke terrein waarop dit funksioneer of die nie-dupliserende taak wat dit in kerkverband het.

In hierdie proses besluit elke kerkverband self op die aantal meerdere vergaderings in die verband. Hierdie getal word bepaal na aanleiding van die grootte (aantal gemeentes) en behoefte van die betrokke verband.

Die unieke aard van sinodes word in Artikel 30 van die DKO omskryf as die hantering van daardie sake wat nie op ’n mindere vergadering afgehandel kon word nie of waarby al die gemeentes wat by die sinode betrokke is gemeenskaplik belang het (Strauss 2005a:299). Daarmee is egter nie presies bepaal watter sake deur watter sinode hanteer moet word nie.

Waaroor streeksinodes en waaroor algemene sinodes besluit, is ook nie so duidelik in die Dordtse kerkordelike tradisie soos waargeneem vanaf die Kerkorde van die Konvent van Wezel (1568) tot by die kerkorde van die Sinode van Dordrecht (1618-1619) nie.

In die lig van die tekste van hierdie kerkordes en die kommentaar van etlike skrywers daarop, wil dit voorkom asof die streeksinodes in destydse gereformeerde Nederland die volgende sake moes hanteer: “moeilike” sake wat nie deur die klasses in sy gebied afgehandel kon word nie (“swarigheidsdeputate” of kommissies wat vir daardie doel in die lewe geroep is moes hiermee help); adviese aan klasses; die hantering van appèlle by die eksaminering, ontslag, afsetting, bedanking en emeritering van predikante (alles take wat in die eerste instansie deur die klassis hanteer is) en ’n vaag omskrewe rubriek wat as “gemeenskaplike partikuliere vraagstukke in die resort van die sinode” aangedui is. Streeksinodes moes dus sake behartig wat verband hou met die leer en orde van die kerk en wat die kerkrade of klasses nie kon afhandel nie. In hierdie opsig het dit dus ’n belangrike eenheidsvormende funksie gehad (vgl. Biesterveld en Kuyper 1905:107-108; 147-151; 199-204; 234-239; Nauta 1971:211-212; Plomp 1971:92-93; Pont 1981:235; Harmannij 1990:76).

Dit wil lyk asof die twee bepalings in Artikel 30 van die DKO vir die vasstelling hiervan deurslaggewend was. Alhoewel dieselfde kerkordes nalaat om die take van die algemene of generale sinode in alles in detail te omskryf, word die volgende punte ten opsigte van die algemene sinode egter ook uit die konteks duidelik.

By die Konvent van Wezel in 1568 word ’n algemene sinode in die vooruitsig gestel wat hom toespits op sake wat tot voordeel is van die gemeenskaplike *“inrichting der kerken”* (gemeentes) en die onderhouding van *“een zo voortreffelijk mogelijke orde”*. Dit gaan oor sake wat al die kerke of gemeentes in hulle breedste verband raak en die orde van die kerk (Biesterveld en Kuyper 1905:2-3). Emden oordeel dat ’n algemene sinode hom moet bepaal by sake oor die leer en die kerkorde en dit wat nie in die partikuliere sinodes afgehandel kon word nie (Rutgers 1889:107, 109, 117-118). In sy vasstelling van die DKO as ’n orde wat bou op dieselfde Dordtse kerkordelike tradisie en kerkordes lê die

Dordste Sinode van 1618-1619 as 'n voorbeeld van 'n generale of algemene sinode die grondlyne of orde neer vir die ampte, vergaderings, arbeid – waaronder die erediens en tug – van die gemeentes en die kerkverband (Biesterveld en Kuyper 1905:225-250).

Dit is ook wyd bekend dat die Dordtse Sinode van 1618-1619 die belydenis of *Drie Formuliere van Eenheid* van die Nederlandse gereformeerde tradisie waaronder sy eie Dordtse Leerreëls vasgestel het (Pont 1981:168).

## Waardering

In sy waardering van die situasie betoog Pont sonder enige direkte steun uit die tekste van die kerkordes van die ou Nederlandse Vaderlandse gereformeerde kerk van 1568 tot 1619 dat die algemene sinode vanweë sy bepaalde werkterrein van "groot belang" vir die kerk was. Sy arbeidsterrein sou wees: die vasstelling van die belydenis en die kerkorde, die handhawing van dissipline, die inrigting van die erediens en maatreëls wat die algemene welstand van "die kerk" bevorder (Pont 1981:236). Veral sy verwysing na die handhawing van dissipline en die algemene welstand van die kerk of die gemeentes neig na 'n grensoorskryding met partikuliere sinodes. Van Wyk (1981:82) volg Pont hierin na.

Pont se reservering van die begrip "groot belang" vir die kerk as beskrywende term vir die algemene sinode dra 'n ander klem as dié van Spoelstra (1989:185) wat dieselfde gewig ook aan die kerkraad toeken. Dit stry ook met die anti-hiërargiese gereformeerde uitgangspunt dat kerkvergaderings in opdrag verskil, maar gelyk is in belang, status en gesag.

In sy geheel gesien wil dit voorkom asof die Nederlandse Gereformeerde Kerk van die 16de en 17de eeu – ten minste in sy kerkordes en vergaderings – wou bly by die DKO Artikel 30. Die selfstandige kerkwees van die gemeentes met hulle kerkrade is deur hierdie stelreël erken sonder om die deur vir independentisme by gemeentes oop te maak. Inteendeel, die noodsaak en nut van kerkverband – in hierdie geval die sinodale verband – gevestig op die bestaande eenheid in belydenis tussen hierdie gemeentes is onverkort gehandhaaf (Engelsma 1996:58). Selfstandige gemeentes as *ecclesiae completae* en 'n kerkverband met impak was noodsaaklik vir die oorlewing van die gereformeerde kerke in die 16de eeu in 'n omgewing wat nie altyd gunstig vir hulle was nie (Van't Spijker 1971:50vv).

Die Nederlandse gereformeerde tradisie van die 16de eeu het die take van sinodes in belang of welstand van die betrokke gemeentes onderskei van die take van kerkrade en klasses en gerig op die algemene orde en die belydenisse van die kerke.

Om te waak teen 'n topswaar struktuur waarin die sinode die res van die kerklike lewe oorneem en ontmagtig, is die beginsel nagevolg dat meerdere vergaderings slegs daardie sake hanteer wat nie op mindere vergaderings afgehandel kan word nie. Opgesom het dit aan sinodes die taak gelaat om die gesamentlike werksaamhede van die gemeentes wat die moontlikhede of vermoë van die klasses oorspan te onderneem. Dit sou standpunte of houdings oor gemeenskaplike sake of aktuele kwessies wat hulle as kerke raak insluit.

Hierdie benadering het van die sinodes die breedste – nie die hoogste – vergaderings van die kerk of kerkverband gemaak. In die Nederlandse gereformeerde tradisie is die vraag na die nut van die sinodes nie eers gevra nie. Sinodes was 'n vanselfsprekendheid.

In sy kerkregeringstelsel sou die NG Kerk hiermee rekening hou.

## Die NGK-KO beoordeel

Die NG Kerk het 'n lang geskiedenis wat die toekenning van take en status aan sy sinodes betref. In die "Wette en bepalings" wat die kerkordes vanaf 1962 voorafgegaan het, was die opvatting dat die sinode die "hoogste" regeerliggaam in die NG Kerk is nie ongewoon nie.

Hierdie begrip verraai 'n kollegialistiese inslag wat na die invloed van die Algemene Reglement van die Nederlandse Hervormde Kerk uit 1816 teruggevoer kan word en in opeenvolgende dokumente van die NG Kerk nagevolg is. Die Reglement van 1816 praat in verenigingsterme van die kerk as 'n *"genootschap"* terwyl die sinode hiërargies en gesentraliseerd beskou die hoogste gesagsliggaam of 'n soort beleidmakende kongres is. Die NG Kerk se Algemene Reglement van 1824[34] wat die Nederlandse Reglement van 1816 in belangrike opsigte navolg noem die sinode die *"hoogste directie"* in *"Kerkelijke zaken"* (Hooijer 1846:28, 30; Pont 1991:32, 218).

Op hierdie kollegialistiese tendens wou die NGK-KO 1962 'n korreksie aanbring.

Die eerste teken hiervan is die byna woordelikse aanvaarding van die DKO Artikel 30 in NGK-KO-1962 se Artikel 22. Behalwe dat Artikel 22 die twee bepalings van DKO Artikel 30 eietyds verwoord, naamlik dat meerdere vergaderings slegs daardie sake hanteer wat nie op mindere vergaderings afgehandel kon word nie of wat daar "tuishoort", voeg dit 'n derde een by: dat meerdere vergaderings ook sake hanteer wat deur mindere vergaderings daarna verwys is (NGK-KO 1964:5). 'n Bewoording wat tans nog gehandhaaf word (NGK-KO 2007:12).

Hierdie byvoeging in die NGK-KO bevat 'n klemverskuiwing wat nadelig op vergaderings in die NG Kerk inwerk. Die indruk is dat dit mindere vergaderings "verlei" om "moeilike sake" (die "zwarigheidsdeputaten" uit die 16de eeu? PJS) makliker aan meerdere vergaderings deur te gee en so by te dra tot hulle eie onmondigheid. Om hierdie tendens teen te werk, moet die betrokke meerdere vergadering steeds seker maak dat die mindere vergadering die saak nie kon afhandel nie, voordat hy dit ter tafel neem.

Die tweede teken dat die NGK-KO 1962 op die kollegialistiese tendens rondom sinodes 'n korreksie wou aanbring lê in sy aanvaarding van Artikel 20 op voetspoor van Artikel 28 van die Kerkorde van 1959 van die Gereformeerde Kerke in Nederland. Hierin word die gelyke gesag van kerkvergaderings, maar ook hulle verskil in aard of terrein erken (vgl. Hoofstuk 9).

Die derde teken dat die NGK-KO 1962 op hierdie kollegialistiese tendens rondom sinodes 'n korreksie aanbring lê in sy aanvaarding van eie take vir elke kerkvergadering (NGK-KO 1964:5-9). Hierdie bepalings moet natuurlik saam met Artikels 20 en 22 gelees word. Dit is immers wat die strukturele beginsel in die uitleg of hermeneutiek van 'n kerkorde vereis (vgl. Hoofstuk 4).

Behalwe sy kollegialistiese verlede, het die NG Kerk voor 1962 selfstandige of sinodes gelykstaande aan algemene sinodes gehad: die sinodes in die vier provinsies van die

34 Kleynhans (1973:123) wys met voorbeelde op ooreenkomste in 23 van die 93 Artikels van die Algemene Reglement van 1816 en sy Kaapse eweknie van 1824. In die Kaapse Wette en Bepalinge wat op die Algemene Reglement van 1824 volg, word die kollegialistiese terminologie rondom die sinode gehandhaaf (NGK 1859:12).

destydse Suid-Afrika en in Suidwes-Afrika. Hierdie sinodes het in 1962 in een algemene sinode verenig (Kleynhans 1973:233 vv.).

Hierdie sinode-georiënteerde aanloop tot die Algemene Sinode van die NG Kerk het meegebring dat die huidige sinodes wat na die Algemene Sinode afvaardig en waaruit laasgenoemde gevorm word nie sondermeer van hulle vroeëre bevoegdhede – voor 1962 – ontneem is nie. 'n Tradisie in die NG Kerk wat steeds rondom die sinodes en die Algemene Sinode naleef.

Op twee punte leef iets hiervan steeds in die huidige kerkorde van die NG Kerk.

Die eerste kom voor in Artikel 35 waar die take van die sinodes bepaal word. Hierin word gesê dat sinodes "die gemeenskaplike roeping en gesamentlike werksaamhede" van die gemeentes in sy gebied hanteer. Dit verskil nie veel van Artikel 43 se "sake van algemene belang" as opdrag vir die Algemene Sinode nie (NGK-KO 2007:17, 19).

Om hierdie onduidelikheid of terreinoorskryding uit die weg te ruim, is daar van 1962 af gepoog om die taak van beide die sinode en Algemene Sinode nader te omskryf. In die proses is die "riglynkarakter" van kerkordebepalings gehandhaaf.

In 1962 bepaal die Kerkorde dat die sinodes die gemeenskaplike sake van die gemeentes binne sy gebied hanteer "met uitsondering van die sake wat by die Algemene Sinode tuis hoort" (NGK-KO 1964:7). Dit blyk uit die Kerkorde van 2007 dat dit sake nie na wense oplos nie. Hierin word bepaal dat die sinodes die gemeenskaplike sake van die gemeentes in sy gebied hanteer met inagneming van Kerkorde Artikels 22, 26, 31 en 43 (NGK-KO 2007:17). Kerkorde Artikel 22 dra die gedagtes van DKO Artikel 30, terwyl die ander drie artikels oor die take van respektiewelik die kerkraad, ring en Algemene Sinode handel. Die behoefte aan 'n duideliker onderskeid tussen die take van die sinodes en die Algemene Sinode word in 2007 dus steeds gevoel.

Die tweede aanduiding in die NGK-KO dat die bevoegdhede van sy samestellende sinodes gerespekteer word kom voor in Artikel 37. Hierin word bepaal dat die kerke of sinodes wat die Algemene Sinode saamstel met behoud van al hulle regte en voorregte uit hierdie verband kan tree indien hulle dit "voor God in die lig van sy Woord kan regverdig" (NGK-KO 2007:18). Die relatiewe selfstandigheid van die sinodes word dus gehandhaaf omdat die Kerkorde in 'n redelik breë bepaling aan hulle hierdie moontlikheid gee.

## Slot

Met die DKO Artikel 30 en die NGK-KO in gedagte wil dit voorkom asof die take van sinodes waaronder streek- en algemene sinodes so noodsaaklik soos kerkverband is. Hierdie take word afgestem op die gemeenskaplike belange, werksaamhede en stemme – buite die kerkrade en ringe of klasses – van al die gemeentes in die verband. In sigself genome moet hierdie gemeenskaplikhede natuurlik aangepak word.

Omstrede sinodes is nie werklose sinodes nie. Inteendeel. Die sinvolle benutting van sinodes lê in hulle Woordgetroue behartiging van daardie sake wat aan hulle toevertrou word. Kragtens die eenheid van die kerk wat deel vorm van die ingesteldheid van elke Skrifgetroue gemeente is die kerkwees van kerkverband (vgl. Hoofstuk 11) ook 'n roeping van God.

Natuurlik is God se roeping vir die mens nie altyd vir laasgenoemde duidelik nie. Die rede hiervoor is egter nie omdat God onduidelik praat nie, maar omdat ons baie keer nie mooi luister of hoor en verstaan nie.

# HOOFSTUK 13

## Oor Kerkleiers en Moderators

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 23 en 45-47*

In mediaberigte is dit nie vreemd om te verneem van "'n kerkleier" of "moderator" wat sekere uitsprake maak en daarmee – dit is die indruk wat gelaat word – namens sy kerk praat nie. Of dat 'n sekere kerklike kommissie saamwoon buite die huwelik bespreek en dit in die berig vertolk word dat dit die NG Kerk is wat dit oorweeg nie (*Rapport* 6 Desember 2009:1).

Dit is natuurlik 'n vraag hoe kerkregtelik begrond of eie aan die kerk hierdie indrukke is.

Word die kerk nie op hierdie punt met die landsregering of 'n politieke party verwar nie?

Die staatspresident of eerste minister máák soms beleidsuitsprake wat sy regering bind en wat slegs nié beleid word nie as sy kabinet of partykoukus of partykongres dit verwerp. Selfs in 'n demokrasie trek regeringsgesag saam in die regeringshoof. Daarom dat die uitsprake van byvoorbeeld presidente as regeringshoofde soveel impak maak en die pas aangee in beleidsrigtings en regerings (Kleyn en Viljoen 1998:248).

'n Ander argument teen 'n enkele kerkleier wat namens die kerk sou kon praat is die gereformeerde oortuiging dat geen mens die kerk kan modereer of soos die pous die gewaande plaasvervanger van Christus op aarde of hoof van die kerk kan wees nie (vgl. Jonker 1965:5). Gereformeerdes glo ook dat 'n klein groepie nie een of meer gemeentes met hulle besluite kan bind nie. Dit gaan immers direk teen die anti-hiërargiese beginsel in wat kerkregering aan meer mense, maar gebonde aan die Woord, opdra (Kleynhans 1985:138).

Vir die Reformasie bly Christus alleen die Hoof van sy kerk. Hy lei dit deur sy Woord en Gees en het beslis nie as Hoof geabdikeer nie!

Christusgesag is Woordgesag.

Op hierdie punt argumenteer Jonker dat die gesag in die kerk in die Woord setel "wat in die kerk moet regeer". Die "kerklike gesag" aan kerkvergaderings verleen is dienende gesag en daarom wesentlik anders as staats- of ouergesag. "In die kerk is geen heersers en onderdane, vaders en kinders nie". Dit gaan om Christus wie se gesag deur sy gesagvolle Woord – as 'n *ministerium* of diens – bedien en as sodanig aanvaar moet word (Jonker 1965:11).

Dit bly egter 'n krities belangrike vraag: watter mense in die kerk kan dan hierdie Woord "gesagvol" interpreteer en toepas "namens" die kerk? Kan dit by geleentheid – gedagtig aan spreektaal in die NG Kerk – wel enkelinge soos die moderator of 'n "erkende" kerkleier wees?

## Argumente ten gunste van "kerkleiers" met "uitvoerende" magte

Die argument word dikwels gehoor dat ons in snel veranderende tye leef en dat kerke wat net deur hulle sinodes praat agter raak. Hierdie vergaderings kom – soos hulle eweknieë in die 16de eeu – immers net elke drie of vier jaar bymekaar (vgl. Pont 1981:55 vv.) en dan is 'n uitspraak oor 'n sekere saak al te laat. Selfs al sou sinodes elke twee jaar byeenkom, is dit volgens hierdie oortuiging in talle sake nog te lank uitmekaar.

As teenvoeter vir die te-lang-periode-tussen-in-argument het voorstanders van die punt dat die NG Kerk alleen deur sy amptelike kerkvergaderings praat[35] die afgelope dekade of twee jaarlikse of tweejaarlikse sinodes aangemoedig. Die gety is egter weer besig om te draai, omdat ervaar word dat selfs tweejaarlikse sinodes te min tyd aan taakspanne of kommissies laat om met behoorlike studie 'n onderwerp vir die volgende sinode voor te berei. Die Algemene Sinode het byvoorbeeld in 2004 besluit om weer in 2006 byeen te kom, maar sy Moderamen het dit later na 2007 uitgestel. Benewens te min tyd tussenin en daarom vir voorbereiding, het die koste verbonde aan sulke vergaderings ook 'n faktor begin word (NGK 2007:iii).

Maar, voordat die frekwensie van sinodes, kerklike uitsprake en die vraag wie dit moet doen onder die loep geneem word, moet die vraag gevra word: wat moet die aard van kerklike uitsprake wees?

Indien die kerk – en tereg – homself nie as 'n politieke drukgroep beskou nie, waaraan moet sy uitsprake voldoen om tipies kerklik te wees? Hoe kan die kerk as kerk of getrou aan sy aard en dus geloofwaardig praat? Moet hierdie praat deur sy vergaderings gedoen word? Verdof die vergadering-argument nie voor die versugting onder NG Kerklidmate dat "die Kerk" asseblief net – baie gereeld – moet praat nie, al moet hy soms erken dat hy verkeerd was? (Taalsentrum Universiteit van Stellenbosch *sa*:75).[36]

## Aard van kerklike uitsprake

Die eerste maatstaf is sekerlik dat die kerk so moet praat dat die *stem van God* in sy praat gehoor kan word. Die kerk moet so duidelik en so Skrifbegrond praat dat hy deur ten minste die gelowiges as 'n profeet van God herken word. Hierdie vereiste behels meer as net die inhoud van sy uitsprake. Dit gaan ook oor sy styl en benadering. Op gesag en

35 Vgl. die NGK-KO-2007 Artikels 18 en 19 wat vier "amptelike" kerkvergaderings aandui aan wie die opsig, regering en tug "in die Kerk" toevertrou is. Hierdie vergaderings is die kerkraad, ring, sinode en Algemene Sinode. Laasgenoemde word met 'n hoofletter aangedui omdat daar net een so 'n sinode in die NG Kerk is en dit dus 'n eienaam is. Die gerug dat dit hiërargiese invloed verraai is onwaar. Volgens artikel 20 het elkeen van hierdie vergaderings sy eie aard (en terrein) wat respektiewelik en opeenvolgend in Artikels 26, 31, 35 en 43 aangedui word. Hulle is gelyk in gesag en status omdat elkeen op sy terrein met 'n Christusverleende gesag optree (vgl. Jonker 1965:8 wat aandui dat hierdie gesagsverlening nie 'n oordrag van gesag beteken nie, maar 'n *ministerium* waardeur hulle die gesag van Christus op hulle terrein bedien) hoewel hulle aard of terreine verskil.

36 Die Taalsentrum van die Universiteit van Stellenbosch (*sa*:75) wat 'n kommunikasieverslag in 2009 vir die Algemene Sinode van die NG Kerk voltooi het som dit so op: Die lidmate in die gemeentes wat by die ondersoek betrek is voel "dat die Kerk ook in die openbare media duideliker standpunt moet inneem oor maatskaplike en ander kwessies". Die kerk moet "'n vreeslose en veral duidelike stem" hê, "ook in die groter gemeenskap".

basis van die Woord moet die kerk as 'n geloofwaardige profeet van die Here oorkom. 'n Profeet wat in sy woorde én aanpak deur die Woord gevorm is.[37]

Die tweede vereiste hang hiermee saam: dat die kerk die Woord én die situasie so fyn moet beoordeel dat hy die *regte Woord op die regte tyd en regte plek* spreek. 'n Woord wat nie drup van sy eie prakties-politieke oortuigings of nie-kerklike standpunte of vooroordele nie. Dit beteken dat die kerk beide die Woord en die bepaalde situasie suiwer moet raakvat. Dit gaan nie om lopende kommentaar op sake van die dag nie. So iets laat nie ruimte vir 'n behoorlike Skriftuurlike begronding nie. Die kerk se profetiese boodskap moet so goed oorweeg wees dat mense die Bybel en die Christelike etiek as dominante trekke in die uitsprake van die kerk herken.

Jonker (1976:124) voeg hierby dat die kerk nie politieke programme moet uitwerk nie – dit is nie sy roeping nie – maar ter wille van sy eie aard én die duidelikheid van sy oogmerke in 'n bepaalde geval, tog by 'n "konkretisering van die eerste graad" moet uitkom, maar ook daarby moet bly staan. Waarskynlik probeer Jonker hiermee aantoon dat die kerk ter wille van duidelikheid ten minste die ter sake etiese of geestelike lyne of sake moet uitwys waarom dit vir hom gaan.

Hierdie twee vereistes lei tot 'n derde vereiste wat direk in verband staan met die tema van hierdie hoofstuk: Wie kan dan namens die kerk hierdie Woord spreek? Kan enkelinge of "die" moderator" of 'n erkende "kerkleier" dit ook doen? En kan die kerk so beantwoord aan die eis van gereelde en tydige uitsprake?

## Anti-hiërargiese kerkvergadering

Daar is reeds daarop gewys dat gereformeerdes wil wegkom van enige menslike hiërargie of oorheersing in die kerk. Hierby het Martin Luther ook belangrike treë gegee om die algemene priesterskap van die gelowiges – alle gelowiges – deur die Reformasie te laat erken (Kuiper 1995:167). Gereformeerde kerkregering handhaaf die gelykwaardigheid van die ampte en by implikasie van alle gelowiges, voor die Woord. Kerkvergaderings moet bestaan uit daardie gelowiges wat omrede hulle spesifieke genadegawes aangewys of uitgewys en erken is om die kerk te kan regeer. 'n Regering waarvoor die Here wat die gawes uit genade gee hulle ook roep en toerus. Maar ook 'n regering waarvoor hulle aan Christus as Hoof van die kerk verantwoordelik bly (Steenberger 1991:28).

Die gereformeerde oortuiging is dat meer mense na die Woord moet luister om 'n beter verstaan daarvan te kry. Meer mense gesamentlik het 'n beter kans om die Woord suiwer raak te vat as enkelinge of 'n klein groepie. Dit beteken nie dat laasgenoemde nooit moet praat nie, maar dat dit beter en veiliger is om die enkeling of kommissie aan 'n breër, erkende kerkregeervergadering verantwoordelik te maak. Al geskied hierdie verslag of verantwoording ter wille van die dringendheid van die uitspraak eers nadat dit gemaak is. Intussen bly die veiliger en beter opsie die uitspraak van 'n amptelike vergadering wat die implikasies van die Woord vir die situasie deeglik oorweeg het (vgl. Botha 1987:101 vv. vir 'n begronde bespreking van die gereformeerd-kerkregtelike status van kerklike kommissies).

37 Jonker (1976:124) formuleer dit so: "Sy taak is… om op 'n kerklike manier, dit wil sê: op grond van die Woord van God, krities met die hele lewe besig te wees." "Hy is eenvoudig geroepe om op elke terrein waar die kwaad hom voordoen, die goddeloosheid te ontmasker."

Juis om hierdie rede handhaaf gereformeerdes die gebruik dat 'n kerkvergadering, soos 'n kerkraad, nie te klein moet wees nie (vgl. die DKO Artikel 38 by Biesterveld en Kuyper 1905:235-236). Die gevaar van eensydigheid of oorheersing deur een of twee persone is groter as die vergadering klein is. Hoe groter die vergadering van gelykes, hoe groter die moontlikheid dat die lede mekaar uit meer hoeke kan beïnvloed en verhoed om die Bybel eensydig of vanuit 'n eie skeefgetrekte hoekie te lees.

Saamgevat kom dit daarop neer dat tipiese kerklike uitsprake die Woord van God of die implikasies van die Woord op die regte tyd en plek deur 'n erkende kerkvergadering wat anti-hiërargies saamgestel is, moet wees. Uitsprake wat weloorwoë en duidelik die "stem van God" in 'n konkrete situasie laat hoor en nie lukraak en oorhaastig gemaak is nie. Die kerk moet, as hy praat, so praat dat die gelowiges daarin die stem van God hoor.

Daarom mag kerklike uitsprake nie goedkoop sêgoed of slagspreukagtige kwasi-politieke verklarings ingestel op die goedkeuring van net sekere groepe mense wees nie. Soos wat enige kerkpreek in die teken van "*So sê die Here HERE*" moet staan, so moet kerklike uitsprake van Woordgebondenheid, 'n raak aanvoeling vir die situasie en duursaamheid getuig en die respek van voor- en teenstanders afdwing.

## Sekere gebruike in NG kerk tog hiërargies?

Vanuit 'n anti-hiërargiese benadering is woorde in die praktyk van die NG Kerk soos "moderator", "kommissie" en "sinodale kommissie" dikwels al met agterdog bejeën. So word die posisie van die moderator as iemand wat namens die kerk praat en so byna pouslik is en van kerklike kommissies wat selfstandig of, tot 'n groot mate selfstandig, in sake optree, as onhoudbaar afgemaak (NGK 1959:132).

In dieselfde trant word een van die voorlopers van die Moderamen van die Algemene Sinode, die destydse Breë Moderatuur, 'n "vreemde deputaatskap" genoem (Van Staden 1973:433). Die mening bestaan ook dat die Algemene Sinodale Kommissie as 'n soort dagbestuur van die Algemene Sinode en nóg 'n voorloper van die Moderamen, met die aanwys van sy eie dagbestuur, die NG Kerk ongemaklik naby aan hiërargie, oligargie en die episkopaat gebring het (Botha 1987:249).

'n Kykie in die geskiedenis van die woorde "moderator", "moderatuur" en "sinodale kommissie" in die NG Kerk toon dat dit beslis nie aan 'n uit en uit gereformeerde kerkregeringstelsel ontleen is nie.

"Moderator" en waarskynlik ook "moderatuur" is van beide die Skotse Presbiteriaanse en Nederlandse Hervormde Kerk afkomstig (Strauss 1995a:426-433). Beide stelsels van kerkregering dra hiërargiese en sentraliserende tendense in hulle om. Op sy beurt kom die "sinodale kommissie" uit laasgenoemde. Dit ontstaan in 1827 met die oog op 'n meer volledige en duursame (permanente) verteenwoordiging van die Nederlandse Hervormde Kerk as geheel tussen generale sinodes (Roijaards 1834:99). Besware in die Hervormde Kerk was daar van die begin af teen dié kommissie (in 1827 net 9 persone) omdat *"de groote belangen"* van hierdie kerk aan 'n klein groepie gegee word (Hooijer 1846:41-42). Op die vooraand van die Doleansie of ontstaan van sy Nederduitse Gereformeerde Kerke in 1886, bestempel Abraham Kuyper (1884:79) die sinodale kommissie as 'n *"inkruipsel van pauslijke tirannie"*.

Tog is dit 'n vraag of dié woorde met hulle lading en konteks net so in die NG Kerk oorgeneem is?

In sy openingsrede as uittredende voorsitter van die Raad van NG Kerke – die voorloper van die Algemene Sinode wat in 1962 gebore word – by die vergadering van laasgenoemde in Mei 1959 in Bloemfontein, raak ds. PSZ Coetzee hierdie saak aan. Coetzee praat as predikant van die NG Kerk en nie 'n kerkregspesialis nie. Tog getuig sy woorde van 'n besondere insig in die anti-hiërargiese problematiek.

Coetzee verklaar uitdruklik dat die NG Kerk vashou aan die Woord van God en die belydenisskrifte. As ander gereformeerdes – soos uit die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika in die laat 50's – met die NG Kerk fout vind, bly hy daarvan oortuig dat hulle geen alleenreg op 'n sekere "patroon" en terminologie het waarin ander hulle móét navolg nie. So 'n houding is eenvoudig nie gereformeerd nie (NGK 1959:131).

Kritiek teen die naam *"Moderator Synodi"* wys hy af omdat hierdie posisie nie pouslik is nie, maar – soos by die "Doppers" – dié van 'n deputaat. Die "waardigheid" van die moderator eindig saam met die betrokke sinodale vergadering, terwyl hy nooit alleen nie, maar in oorleg met sy mede-moderatuurslede moet handel.

> As ander mense nou praat van 'n Sinodale deputaat en ons wil praat van 'n Moderator Synodi as ons deputaat, waarom mag ons nie? Ons eien ons die reg in ons eie kerk toe om ons eie Terminologie daarop na te hou…

Kritiek teen die kommissiestelsel van die NG Kerk wys hy af met die opmerking dat dit aan dieselfde vereistes as die "Doppers" se deputate moet voldoen. Selfs die omskrywing van sinodale kommissies voldoen aan die omskrywings van gereformeerde kerkregtelikes soos Voetius en Bouwman (NGK 1959:132).

Coetzee se argumente is vandag waarskynlik nog skerper en deegliker van krag. Alle taakspanne en kommissies van sinodes in die NG Kerk handel in opdrag van en met verantwoording aan hulle betrokke vergadering (NGK-KO 2007:38 vv.). 'n Sprekende voorbeeld is die eerste sinnetjie in die Reglement vir die Moderamen van die NG Kerk in die Vrystaat:

> Die Moderamen funksioneer as 'n kommissie van die Sinode, dit is, hy ontvang sy opdragte van en lewer verslag aan die Sinode. (NGK in VS KO-2003:27).

## Slotoordeel

Kerklike uitsprake moet pas by die aard van die kerk en dus die Woord of die implikasies van die Woord in 'n bepaalde situasie op die regte tyd laat hoor. Dit moet egter deur 'n erkende kerkvergadering gemaak word of deur die gedeputeerdes of gekommiteerdes van so 'n vergadering met verslag aan die vergadering.

Kerklike uitsprake geskied deur 'n erkende vergadering of, indien hulle vergadertye nie vinnig genoeg op mekaar volg nie, 'n groep wat in opdrag van en met verantwoording aan so 'n vergadering optree. Op dié manier word die anti-hiërargiese beginsel én die behoefte aan tydige optrede of spoed in ag geneem.

Die Moderamen of sy kleiner moderatuur (dagbestuur) of selfs die moderator is na alle waarskynlikheid, soos deur hulle verkiesing geïllustreer, meer verteenwoordigend van

die betrokke kerklike tradisie as baie ander lede van die vergadering. Kerkvergaderings kies – soos baie ander vergaderings – normaalweg diegene wat met hulle bekwaamheid én oortuigings vir die taak in die betrokke kerk uitstaan.

Miskien gaan dit hier – soos by Petrus as die rotsman in Mattheus 16 – om bekwaamheid én ingesteldheid of oortuiging: om die persoon én sy of haar belydenis.

'n Gereformeerde kerk is in beginsel 'n Christokrasie en nie 'n demokrasie nie. Tog speel die uitgangspunt van ampsgelykheid en die gelykheid van almal voor die Woord ook 'n rol in die demokratiese besluitnemingsprosesse van kerkvergaderings. Hy of sy wat deur die Woord en Gees van God in 'n bepaalde saak oortuig is, moet ook so optree dat hulle die ander lede van die betrokke vergadering daarvan kan oortuig.

Die breër gedagte van taak- (God se roeping in die saak) en mens-georiënteerdheid (neem die gemeente of vergadering met jou saam) in persoonlike optrede geld ook hier.

# HOOFSTUK 14

# Skrif en Belydenis, Eenheid en Kerkverband

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 1 en 2*

Daar is reeds verwys na die Bybel en sy aanvaarde belydenisskrifte as respektiewelik die eerste en tweede norm (die *norma normans* en *norma normata*) vir die lewe van die betrokke kerk of kerkverband. Daarom dat gereformeerdes aanvaar dat die twee-eenheid van *Skrif en belydenis* – in hierdie volgorde van belangrikheid – elke faset van die lewe van so 'n kerk moet bepaal (vgl. die suggestie in die titel van Du Plooy 1988).[38]

Die feit dat die (ware) kerk uit Christengelowiges bestaan wat op grond van hulle geloofsoortuigings of instemming met sekere *credo's* in die kerk opgeneem word dui al daarop dat die kerk 'n geloofsinstelling of -verband is.

Vir die Christelike kerk wie se bestaansrede ten diepste in die Christelike geloof setel is die Bybel 'n tendens- of 'n geloofsboek. Die Christelike geloof bou op die Skrif as *norma normans* of eerste norm vir die kerk. As *norma normata* of tweede norm vorm die kerklik erkende belydenis of geloofsantwoord van lidmate op die Skrif die kernsake van hulle geloofseenheid. Kernwaarhede oor God en hulle verlossing of die verhouding God-mens-skepping wat ook hulle vertrekpunte is vir leer en lewe[39].

In die lig hiervan het gereformeerdes in die Nederlandse tradisie eers na die Nederlandse Geloofsbelydenis (1561) en die Heidelbergse Kategismus (1563) as hul Twee Formuliere van Eenheid verwys en sedert die bykomende aanvaarding van die Dordtse Leerreëls in Mei 1619 na hierdie drie as die Drie Formuliere van Eenheid (Bouwman 1985b:569).

Die geloofsaard van die kerk blyk reeds uit die hantering van die oorsprong van die kerk deur die Skrif en die Drie Formuliere van Eenheid.

## Die oorsprong en aard van die kerk volgens skrif en belydenis

Volgens Skrif en belydenis is die ontstaan van die kerk terug te voer na God se besluit of sy raad. In daardie onvergeetlike klein loflied op God se genadige uitverkiesing gebruik Paulus in Efesiërs 1:3-14 die woorde "uitverkies", "beskik", "besluit" en "bestem" vir God wat alles laat gebeur volgens sy "raadsbesluit". Hierdie besluit wat "vooruit" geneem is "voordat die wêreld geskep is". 'n Besluit wat in praktyk deurgevoer word "in" en "deur"

---

38 Hoewel Du Plooy konsentreer op *Die verband tussen Skrif, konfessie en kerkorde volgens die gereformeerde kerkreg*, laat sy aanpak dit deurskemer dat die kerk in sy geheel, waaronder sy kerkorde, vanuit Skrif en konfessie bepaal moet word. In die NG Kerk (NGK 1998:520) sê die Algemene Sinode van 1998 dat die behoud van die "gereformeerde karakter" van hierdie kerk direk in verband staan met die wyse waarop daar in die "kerklike lewe, liturgie, prediking en onderrig" aangesluit word by die verstaan van die Bybel soos dit in die "historiese gereformeerde" belydenisskrifte neerslag gevind het.

39 Vgl. Jonker 1994:16vv wat op die trinitariese konsentrasie by die ou ekumeniese kerklike simbole en die soteriologiese klem by die gereformeerde belydenisskrifte wys. Beide vertoon daarmee tekens van die strydvrae van hulle tyd.

Christus en deur die Heilige Gees wat die Evangelie van "julle" verlossing so aan "julle" oordra sodat "julle" tot *geloof* kom. 'n Besluit wat daarop gemik is dat mense hierdie Boodskap – die waarheid wat aan "julle" verkondig word – sal glo. 'n Besluit wat mense op 'n onsigbare manier deur die geloof verbind aan God-Drieënig.

In dieselfde trant praat Romeine 8:28-39 van die kerk as diegene wat "volgens sy besluit geroep is", wat Hy "lank tevore verkies" en "bestem" het om in Hom te glo. Die uitverkorenes wat Hy in sy vrye genade vrygespreek het sodat niemand hulle meer oor hulle skuld by God kan aankla nie. Hulle, so sê Romeine 1:1-7, vir wie God liefhet en wat aan Hom behoort. Hulle wat deur sy genadige beskikking *gelowig* gereageer het op die "evangelie van God".

Dieselfde toespitsing op geloof vind ons ook in die doel van die Johannesevangelie. In Johannes 20:31 word dié doel omskryf as iets wat beskrywe is "sodat julle kan glo dat Jesus die Christus is, die seun van God, en julle deur te glo, in sy Naam die lewe kan hê".

Die hele verhouding – *verkiesing-verkondiging-geloof* – word in antwoord 54 van die Heidelbergse Kategismus sistematies weergegee. Die vraag waarom dit hier gaan is wat met die belydenis van een, heilige, algemene Christelike kerk in die *Apostolicum* of Twaalf Artikels bedoel word? 'n Deel van die antwoord lui dat die Seun van God vir Hom uit die hele menslike geslag 'n gemeente vergader, beskerm en onderhou. 'n Gemeente (kyk die enkelvoud om die idee van net een kerk weer te gee, PJS) wat, let wel, Hy vooraf tot die ewige lewe uitverkies het en deur sy Woord en Gees (tipies Calvyns!) in die eenheid van die ware *geloof* van die begin van die wêreld af tot aan die einde byeen bring. Die Kategismus maak onproblematies van die kerk 'n instelling wat op die Christelike geloof afgestem is.

Die Nederlandse Geloofsbelydenis voer ook die oorsprong van die kerk terug na die uitverkiesing van God. In Artikel 16 word bely dat God die verlostes uit "louter goedheid", sonder om hulle werke in ag te neem, "in sy ewige en onveranderlike raad" uitverkies het in "Jesus Christus onse Here". Hierdie belydenis word aangevul met ondermeer Artikel 27 wat handel oor die algemene Christelike kerk. Hierin word die kerk 'n "vergadering van almal wat in Jesus Christus glo" genoem. Ook hier draai die kerk om die Christelike geloof of hulle wat vooraf gekies is om te kan glo.

Die Dordste Leerreëls handhaaf ook die relasie *"verkiesing-verkondiging-geloof"* vanuit God, in en deur Christus deur die Heilige Gees. In die eerste leerstuk weerklink dit soos 'n refrein: "Om mense tot geloof te bring, stuur God uit louter goedheid verkondigers van hierdie vreugdevolle boodskap na wie Hy wil en wanneer Hy wil". Dié wat in Hom glo sal nie verlore gaan nie. Maar hulle wat dié Evangelie nie glo nie, die toorn van God bly op hulle. Verder: "Dat God aan sommige mense in die tyd die gawe van die geloof skenk en aan ander dit nie skenk nie, volg uit sy ewige besluit". Kragtens hierdie besluit buig God uit genade die uitverkorenes om te kan glo. 'n Besluit wat "voor die skepping" geneem is waardeur Hy deur sy Woord en Gees aan sy uitverkorenes die "ware geloof" in Christus gee. Vir die Leerreëls gaan dit in die kerk ook om hulle wat in Jesus Christus glo; om geredde gelowiges wat die oorsprong van hulle geloof en daarom hulle deelwees van die kerk van Christus kan terugvoer na die ewige besluit van die Vader.

Teen hierdie agtergrond is dit nie vreemd dat die belydenisse van die kerk – as antwoord op die Woord – deur die eeue as geloofsbelydenisse bekend geword het nie.[40] Dat die kerk om die Christelike geloof draai, lei tot die oortuiging dat die kerk 'n belydeniskerk is en moet wees (Kock 1975:143). Die belydenisse wat in hulle Skrifgetrouheid as tweede norm 'n objektiewe norm vir die geloof is, maar as 'n geloofsantwoord wat ooreenstem met die Bybel – so glo "ons" – óók 'n "gepositiveerde norm" vir die geloof is (Bouwman 1985b:569).

Die identiteit van die Christelike kerk is dus in sy kern 'n geloofs- en belydenisidentiteit. Hierdie afleiding bou ook op Christus se reaksie in Matteus 16 op Petrus se belydenis dat Hy die Christus, die seun van die lewende God is. Volgens Christus sou Hy sy kerk op hierdie man en sy belydenis bou omdat dié belydenis nie deur 'n mens nie, maar deur sy Vader in die hemel bewerk is (Hill 1972:261).

Dit alles beteken dat enige vorm van kerkeenheid en/of kerkverband as deel van ons kerkwees ook in diens van God en die geloofsfunksie van die kerk moet staan. Dat die norme vir kerkeenheid en kerkverband ook setel in die kenmerke van 'n Christelike geloofsverband of – om dit nog breër te neem – die waarhede vir en van die geloof soos uitgedruk in Skrif en belydenis as *norma normans* en *norma normata*. In 'n goed gefundeerde eksegetiese studie oor Skrif en kerkorde verwys Celliers onlangs na die belydenis- en geloofsidentiteit van die kerk as die basis vir alle strukture wat die gelowiges en die gemeentes aan mekaar verbind: die kleingroep, die gemeente, die kerkverband en die universele kerk. Wat hom aangaan vorm die geloofsidentiteit van die kerk die "basiese" struktuur van kerkwees (Celliers 2003:307-312).

## Kerklike eenheid

Die opvatting onder gereformeerdes dat die gemeente volledig kerk of *ecclesia completa* is, kan nie beteken dat die gemeentes gesamentlik as kerkverband nie meer kerk is nie. Omdat dit in die aard van hulle van kerkwees lê om die een, heilige, algemene kerk te bely, spreek dit vanself dat hierdie algemene kerk in al sy "wettige" sigbare vorme deel van kerkwees vorm.[41] As kerkverband as 'n uitdrukking van kerkeenheid nie kerk is nie, wat is dit dan?

Vanuit die aard van die kerk en kerkverband beskou, is kerkeenheid ten diepste – in die grond van die saak – geloofs- of belydeniseenheid. 'n Negering hiervan in die najaging van kerkeenheid of beter ekumene lei nie tot genesing of gesonde resultate nie, maar 'n verergering van die kwaal (Kock 1975:143). Daarom praat die Kategismus in antwoord 54 van die *eenheid van die ware geloof* en die Nederlandse Geloofsbelydenis in Artikel 28 van die verpligting dat almal die *"eenheid van die kerk bewaar deur hulle aan die leer en tug van Christus te onderwerp"*. Kerkeenheid is in beginsel nie net strukturele eenheid of 'n uiterlike vrede nie, maar belydeniseenheid of 'n eenheid in die waarheid. Dit is – soos die gemeenskaplike geloof wat die kern daarvan uitmaak – 'n eenheid wat deur die Woord en Gees van God bewerk word en nie uit menslike pogings sonder God kom nie. In die woorde van Heyns: kerkeenheid kan, nie omdat die betrokkenes 'n belydenis het nie,

40 Vgl. op hierdie punt Schulze (1978) se titel *Geloof deur die eeue*. Vir Schulze gaan dit om die ontwikkeling van die groot kerklike dogmas waaronder ook die belydenisskrifte van die kerk.

41 Vgl. die beredenering in Hoofstuk 11.

maar omdat die belydenis die betrokkenes het. Die belydenis het hulle so beet dat hulle as aktief belydende kerke mekaar en daarom “sigbare” eenheid vind (Heyns 1977:159).

Op hierdie punt moet die Skriftuurlike en konfessionele noodsaak van “sigbare” kerklike eenheid kortliks verduidelik word.

As Efesiërs 4:13 praat van die “werklike eenheid” in “ons” geloof, geskied dit binne die konteks van geestelike en geloofsopbou onder leiding van kerklike ampsdiens as gawes. Dit is “sigbaar”. Net so bely die Nederlandse Geloofsbelydenis in Artikel 28 dat niemand hom van “die” kerk as ’n tasbare(?) vergadering in selftevredenheid afsydig mag hou nie. Elke gelowige is verplig om hom hierby aan te sluit en so die “eenheid van die kerk te bewaar”. Soos die Heidelbergse Kategismus, ken die Nederlandse Geloofsbelydenis nie die onderskeid tussen ’n sigbare en onsigbare kerk nie. Omdat dit so skerp ingestel is op Skrifgegewens as basis en die Skrif dit nie ken nie, kom die gereformeerde konfessies nie hierby uit nie. So verstaan die Kategismus onder die “gemeenskap van die heiliges” dat elke gelowige sy gawes tot nut en saligheid van die ander aanwend. En dit is “sigbaar” of sintuiglik ervaarbaar!

In die greep van hulle gemeenskaplike kerklike belydenisse as akkoord van kerklike gemeenskap, is die ware eenheid onder gelowiges ’n eenheid in die kernwaarhede van die geloof en nie ’n eendersheid alle kerklike sake nie. Tereg noem Jonker dat die waarhede van gereformeerde belydenisse ook van ’n algemene geloofs- en Bybelse aard en daarom breër aanvaarbaar moet wees. In aansluiting by die vroeë kerk wou die reformatore in hulle belydenisse die essensiële inhoud van die Christelike geloof weergee (Jonker 1994:6, 19, 49). Indien kerkeenheid egter op kerklike eendersheid sou neerkom, sou dit enige bevraagtekening van ’n kerklike saak en daarmee reformasie inhibeer (Strauss 2006:107).

## Skriftuurlike en belydenisvoorskrifte vir kerkverband?

Daar heers ’n breë eenstemmigheid onder gereformeerdes in die Dordtse tradisie dat kerkverband ’n verband van gemeentes is. Juis omdat die gemeente volledig kerk is, tree hy gewillig en vrywillig met ander gemeentes van dieselfde belydenis en hoofsake van kerkinrigting toe tot kerkverband (Bouwman 1985b:16-17). Die opmerklike van beide hierdie elemente is dat dit om eenheid in die kern- of hoofsake gaan, nie om eendersheid in alles nie.

Die rol van die kerklike belydenisse word deur Jonker en andere goed saamgevat as hulle dit die spreekreëls vir die verkondiging van die Woord – deur die handhawing van die *notae ecclesia* of merktekens van die ware kerk – noem. Daardie verkondiging wat sentraal in ’n gereformeerde kerk se totale bediening moet staan. So word die belydenisse ’n *stok* om dwaling mee te slaan, ’n *staf* om op die pad van die Woord te gaan en daarom ’n *stem* wat ’n lied vir God sing (1994:8-9).

Hierdie uitgangspunt roep die vraag op of die Skrif en gereformeerde belydenisse soos die Drie Formuliere van Eenheid bepaalde voorskrifte of vorme vir kerkverband gee?

Hoewel die Skrif en hierdie belydenisse normatief vir die kerk en die kerkverband geag word, gee dit nie spesifiserende voorskrifte vir die vorm of “model” van die kerkverband nie. Tussen die gemeentes van die Nuwe Testament was daar geen vorm van strukturele eenheid of ’n kerkverband in die moderne sin van die woord nie. As liggaam van Christus

was hulle egter onteenseglik een in aspekte soos leer en diens.[42] Mens sou in hierdie geval kon praat van 'n geloofsband wat hom op verskeie maniere uitgedruk of vergestalt het.

Selfs die veelbesproke ouderling- en apostelkonvent in Jerusalem wat in Handelinge 15 beskryf word was nie 'n meerdere vergadering in die moderne sin van die woord nie.[43] Die feit dat die Bybel en hierdie gereformeerde belydenisse nie 'n moderne vorm van kerkverband ken nie skakel kerkverband nie uit nie. Op sigbare eenheid as 'n implisiete norm in beide is reeds gewys. Artikels 15 tot 37 van die Nederlandse Geloofsbelydenis wat op die Heilige Gees en die kerk fokus bevat heelwat "sigbare" kante van die kerk wat "onsigbaar" in Christus is sonder om hierdie onderskeid eksplisiet te handhaaf. Veral in Artikels 27 tot 29 word daar op die "sigbare" kerk gekonsentreer. Hier word die kerk in die enkelvoud – dit gaan om die een kerk van Christus! – beskryf as 'n vergadering van gelowiges rondom die *notae ecclesiae* waarvan niemand hom "prakties" afsydig mag hou nie. Oor strukturele eenheid tussen gemeentes of oor kerkverband word daar egter nie 'n woord gerep nie. Twee sake staan egter vas: die kerk van Christus is in beginsel een en hierdie eenheid is sigbaar of van buite herkenbaar.

Daarby gee die gereformeerde waarhede koers aan die gestalte van kerkverband met beginsels soos die Hoofskap van Christus deur sy Woord, 'n anti-hiërargiese benadering ten opsigte van die ampsdienste en kerkvergaderings omdat Christus deur sy Woord die enigste Een in die kerk is wat "hoër" is en die uitgangspunt dat die gemeente met sy kerkraad – as die enigste konstante figuur in kerklike taal omdat meerdere vergaderings elke keer opnuut vorm – die plek is waar die *notae ecclesiae* gehandhaaf word.

## Meer as een soort kerkverband

'n Konsekwensie van hierdie siening van kerkverband is: hoe groter die geloofseenheid tussen gemeentes, hoe nouer kan die kerkverband wees.

Onder gereformeerdes is daar twee hoofrigtings in kerkverband: 'n nouer sinodale of 'n losser federale verband. In die eerste geval kan die betrokke meerdere vergadering of sinode bindende besluite vir die gemeentes neem. In die tweede geval neem die federale raad of ekumeniese sinode slegs raadplegende of adviserende besluite (Strauss 1999:33).

So het die bekende Gereformeerde Ekumeniese Sinode wat sedert sy stigting in 1948 net adviserende besluite vir sy lidkerke kan neem in 1988 wyslik besluit om sy naam te verander na die Gereformeerde Ekumeniese Raad (Rossouw 1989:92).

Hoe dit ook al sy, kerkverband in 'n federale of 'n sinodale sin is 'n vorm van "sigbare" kerkeenheid.

Of die besluite van die betrokke kerkvergadering kerkregtelik of kerkordelik bindend of adviserend is, diepgaande eenheidsbesluite – of besluite wat meer as net 'n tydelike kompromie of 'n beperkte konsensus inhou – vra in die grond van die saak 'n eenheid

42 Du Plooy (1989:83) noem dit 'n "duidelike dogmatologiese en diakonologiese eenheid… en tog nie 'n vereniging nie." Hy (1989:80) verwys ook daarna as 'n "sigbare geloofsband en gemeenskapsband". Kleynhans (1985:2) praat van 'n bibliologiese, konfessionele en diakonologiese eenheid tussen die gemeentes van die Nuwe Testament.

43 Vgl. dieselfde standpunt by Celliers (2003:79) teenoor Kleynhans (1985:2-5) wat oordeel dat die "wortels" van presbiteriale regering in Handelinge 15 voorkom.

in geloofs- of grondoortuigings. Sedert die Reformasie van die 16de eeu is dit ’n uitgangspunt by gereformeerdes dat die bindkrag van kerklike besluite in die gesag van die Woord lê. Omdat die gesag van en gehoorsaamheid aan die Woord by hulle voorop moet staan, moet die besluite van hulle kerkvergaderings ten diepste bou op die Woord om bindend te kan wees. Dit geld vir kerkregtelik bindende óf adviserende besluite en is ’n uitvloeisel van die *sola Scriptura*-beginsel (Strauss 1999:33).

Die funksionering van die eenheid in die Federale Raad van NG Kerke (1905-1962) wat die ontstaan van die Algemene Sinode in 1962 voorafgegaan het illustreer die punt. Die oorgrote meerderheid van sy besluite is deur die vier samestellende NG Kerksinodes aanvaar, omdat daar vanuit dieselfde grondoortuigings – en interpretasie van die Skrif – gedink is (vgl. Van der Watt 1987:1-10). Daar was eenheid en harmonie sonder dat die Raad bindende besluite kon neem. Die adviserende situasie het verander met die ontstaan van die Algemene Sinode wat nie die bestaande provinsiale sinodes (Kaapse, Natalse, Vrystaatse en Transvaalse) vervang het nie, maar bykomstig was. Die provinsiale sinodes moes na die nuwe Algemene Sinode afvaardig en het daarin verenig. Die voorbeeld van hoe eenheid in die Federale Raad gefunksioneer het, het die ontstaan van ’n algemene sinode in die plek daarvan, ’n volgende logiese stap gemaak (Van der Watt 1987:16).

Die gangbare interpretasie van die Algemene Sinode van die Verenigende Gereformeerde Kerk van Suidelike Afrika (VGKSA) van die implikasies van die Belydenis van Belhar op hierdie punt verskil egter hiervan.

Enige federale eenheidsvorm word deur die VGKSA as apartheid verwerp. Dit herinner hulle skynbaar aan die Federale Raad van NG Familiekerke wat in 1962 in die tyd van apartheid ontstaan het. Selfs die voorstel van ’n nuwe algemene sinode wat – soos in die NG Kerk in 1962 – by die bestaande algemene sinodes van lede van die NG Kerkfamilie gevoeg word as ’n liggaam waarin hulle verenig word as ’n vorm van apartheid verwerp. Die VGKSA glo dat die Belydenis van Belhar hierna verwys as dit “aparte kerkformasie” afwys (vgl. VGKSA 2008:187 vv.).

Hierdie houding van die VGKSA se Algemene Sinode illustreer twee dilemmas.

Die eerste is dat ’n belydenis – of die inhoud van Belhar op dié punt gebruik kan word of nie daargelaat – direk gebruik word vir ’n saak wat nie ’n kernwaarheid is nie. Die vorm van kerkverband is nie ’n belydeniswaarheid onder gereformeerdes nie. So ’n vorm kom eerder uit die beginsel van kerkeenheid gekoppel aan die situasie waarin dit ontstaan. As Belhar vanweë sy inhoud betrek kán word om die vorm van ’n kerkverband te bepaal, plaas dit sy belydenisaard onder verdenking.

Die tweede dilemma is dat die VGKSA enige vorm wat afwyk van sy eie voorstel sonder kerkregtelike gronde probeer diskrediteer. ’n Federale vorm is nie ’n vorm van apartheid net omdat dit in die tyd van politieke apartheid in Suid-Afrika ontstaan het nie. In die jare 1905-1962 was dit ’n dienlike vorm van kerkverband in die NG Kerk self. Hier was apartheid nie ter sprake nie.

## Skrif en belydenis sê iets, nie alles van een kerkverband

Dit is duidelik dat geloofs- en geestelike eenheid ook in die samestelling en optrede van die kerk of deur kerkverband "sigbaar" geïllustreer word. Eenheid in die geloof as die dryfveer moet eenvoudig sigbaar word onder gelowiges afgesien van ras, taal en kultuur.

Sigbare eenheid kan hierin as die breë konstante begrip – ons het reeds na konstantes as 'n Bybelse verskynsel verwys – gesien word. Kerkverband is 'n praktiese gestaltegewing daarvan. Sonder kerkverband kan kerkverbande in verskillende wêrelddele deur bilaterale ooreenkomste wat volg op gedeelde belydeniswaarhede goeie ekumeniese verhoudinge onderhou. Verhoudinge wat op punte ooreenstem met die verhoudinge tussen gemeentes van dieselfde kerkverband.

Kerke van dieselfde belydenis en hoofsake in kerkregering wat uit verskillende gebiede kom en verskil in taal en kultuurstyl kan wedersyds die bevoegdheid van predikante en proponente, bewyse van lidmaatskap en attestate erken. Kerke wat glo dat hulle op een of ander strukturele manier of vorm van kerkverband een kon wees as hulle van dieselfde geografiese omgewing was.[44]

44 Die NG Kerk onderskei sinvol tussen volle, gedeeltelike, dialoog en insidentele kontakverhoudinge. Eersgenoemde word gesluit met kerke van gereformeerde belydenis en sluit van die sake in wat gemeentes in kerkverband met mekaar deel. By die laaste drie word die gedeelde sake stelselmatig minder. In die grond van die saak gaan dit om gedeelde belydenisoortuigings (NGK-KO 2007:32 vv.). Vgl. ook die PhD- studie van Van der Merwe 2009.

# HOOFSTUK 15

## Eredienste Toon die Karakter van die Kerk

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 48*

"Die uitstalvenster van die geestelike toestand in die gemeente." "Julle eredienste wys wat julle glo en hoe julle lewe."[45]

Die Algemene Sinode van 1998 van die NG Kerk eggo hierdie stellings wat gereeld in teologiese klaskamers voorkom, hoewel hy dit ietwat anders verwoord:

> Die Algemene Sinode beklemtoon dat die inhoud van die gereformeerde karakter van die NG Kerk direk in verband staan met die wyse waarop daar in die kerklike lewe, liturgie, prediking en onderrig aangesluit word by die verstaan van die evangelie soos dit in die historiese gereformeerde belydenisskrifte neerslag gevind het (NGK 1998:520).

Sy liturgie en prediking gee 'n aanduiding van hoe die betrokke kerk die evangelie verstaan.

Letterlik aanvullend hierby aanvaar die Algemene Sinode van 2007 'n rigtinggewende dokument oor die kerk se gereformeerde identiteit as hy sê dat die liturgie[46] of "ordening"[47] van sy eredienste "'n uitdrukking is van hoe 'n kerk die evangelie verstaan". Volgens hierdie dokument kan die geloofstradisie van 'n kerk van sy eredienste aan die een tot die boustyl van sy kerkgeboue aan die ander kant beïnvloed. Die gereformeerde tradisie is 'n "hoor-tradisie" wat 'n "groot klem" plaas op die lees en uitleg van die Bybel. Daarom dat die prediking as "kontekstuele Skrifuitleg" sentraal in sulke eredienste staan.

Binne die geheel van dié dokument oor gereformeerde identiteit kom die vier *sola's* van die Reformasie sterk na vore: *Sola gratia, sola scriptura, sola Christus* en *sola fide* (NGK 2007:11-17).

Uitgaande van die vier *sola's* en van die oortuiging dat die erediens as 'n ontmoeting tussen God en dié betrokke deel van sy volk rondom die Here en sy Woord draai, beteken dit dat Hy, soos in sy verhouding met die mens, die inisiatief in die ontmoeting neem. Hy doen dit deur te praat deur sy hoorbare (die Bybel), sigbare (die sakramente) en menslik vertolkte Woorde (preke). Die mens se aandeel is om Hom gepas te antwoord. Soos in die gewone lewe van die gelowige, moet die grondlyne van die Bybel in finale instansie die gang van alles in hierdie tweegesprek bepaal. Daarom moet die antwoorde van die

---

45 In sy bekende "Die Erediens" praat Barnard (1989:459) van die "allernouste wisselwerking" wat daar tussen die erediens van Sondag en die erediens van die lewe moet wees.

46 Vrijland (1989:5) toon etimologies aan dat die Griekse "leitourgia" letterlik dienswerk vir die volk beteken. Hy praat van Goddelike en menslike liturgie wat in die erediens ontmoet.

47 'n Tipering van H Jonker (*sa*:45). Sy Nederlandse uitdrukking kan sekerlik met "inkleding" in Afrikaans vertaal word. 'n Inkleding wat orde veronderstel, maar ook rekening hou met aktiewe handelinge.

mens soos sy lied, sy gebed, kollekte en lewe daarbuite Skrifbepaald wees.[48] Sy reaksie op God se Woord in die erediens as 'n direkte ontmoeting met God moet na inhoud en vorm 'n bewussyn van die teenwoordigheid van God en 'n duidelike gehoorsaamheid aan sy Woord vertoon.

Christusgesag bly Woordgesag!

Daarby, jy prys nie die Here in hierdie tweegesprek met kerkliedere as gesonge gebede – in die woorde van Calvyn (vgl. Kleynhans 1988:10 oor dieselfde saak) – as jy dit op die trant van "Polly ons gaan Paarl toe!" aanpak nie. 'n Gepaste antwoord as die Here met julle gepraat het, is nie 'n baldadige, willekeurige, jollie patrollie nie. Hoewel in 'n eietydse musiek-idioom moet die wysie met sy melodie, harmonie en ritme 'n waardige draer van Bybelsbepaalde geloofsantwoorde in dié betrokke kultuurmilieu wees. Jy sing in die eerste plek vir God. Nie om mense te beïndruk of om jou eie emosies te laai nie. Jy bokspring nie uitgelate oor die spreekwoordelike windpomp as jy kom of God nader nie. Jou vreugde, dank en swaarkry moenie jou eerbied vir die "Here jou God" uitskakel nie.

Natuurlik moet eredienste vreugde oor God se genade en sy verlossing weerspieël, maar dit mag nie menslike belewenis en opsweping of opwekking bo die verering van die Here stel nie. Vreugde én swaarkry moet gelei word deur die motief om Hom te eer. Sy krag deur sy Woord én sy Gees kom tot sy volle werking wanneer ons swak is (II Kor. 12:9). Immers: Hy is God en nie 'n mens nie… (Hosea 11:9).

Getrou aan die tema van hierdie werkie, bring hierdie inleiding ons by die kerkregtelike of ordelike kante van die erediens.

Die groot vraag is: wat kenmerk so 'n byeenkoms as 'n egte ontmoeting van God met die betrokke gemeente? Waaraan moet die diens voldoen om te verseker dat die Woorde van God en die antwoorde van die gemeente deur laasgenoemde korporatief as eg en reg erken en beleef word? Wat is die onderlinge afsprake waartoe die gemeente of kerk in die verband gekom het? Die herkenning van die wil van God is Bybels gesien nie 'n saak van een of twee "uitverkorenes" in die gemeente nie, maar van almal betrokke.

Hier is die stelling van Paulus in Efesiërs 3 vers 18 en 19 óók van toepassing:

> Mag julle in staat wees om saam met al die gelowiges te begryp hoe wyd en ver en hoog en diep die liefde van Christus strek… Mag julle vervul word met die volheid van God.

## Amptelik is ook reg

Saam met Kleynhans (1988:3) en die NGK-KO 2007 Artikel 48 kan die erediens beskou word as die openbare samekoms van die gemeente vir 'n ontmoeting met God en die "onderlinge gemeenskap" met mekaar.[49] 'n Ontmoeting "onder die genadige werking van die Heilige Gees", ook deur die leiding van die kerklike ampsdienste. 'n Ontmoeting wat

48 Vgl. JHH du Toit (*sa*:97) se opmerking dat die lied "in die kerkdiens" Skriftuurlik moet wees. Hy wys op Calvyn wat met die kerklied wil terugkeer tot die Skrif. Du Toit handhaaf in hierdie geval kennelik die *sola scriptura*-beginsel.

49 Die kwessie van 'n ontmoeting tussen God en sy gemeente as 'n tipering van die erediens oorheers ook by Barnard (1981:388 vv.) met begrippe soos "amptelike verkeer", "samekoms", "Woord en antwoord", "ontmoeting", "gesprek en dialoog", "gemeenskap en koinonia".

plaasvind deur die bediening van die Woord en sakramente, deur gebed, die kerklied en die dankoffers (NGK-KO 2007:20).[50]

Natuurlik bepaal of waarborg die kerkorde nie die inhoud van hierdie aspekte nie. Hierdie aspekte word slegs as die *amptelike afspraak tussen die betrokke gemeentes oor die pilare of kerkordelike raamwerk van eredienste* erken. In 'n egte ontmoeting tussen God en sy volk vorm dit die aspekte wat nodig is om 'n ontmoeting te bewerkstellig.

Twee wanopvattings moet hier by voorbaat uitgewys word.

Die eerste is dat die volgorde en inhoud van die verskillende elemente of aspekte van die erediens nie hiermee in uitgewerkte, afgeronde praktiese vorme vir alle tye onder alle omstandighede en alle taal- en kultuurgroepe star en onbeweeglik vasgelê is nie. Dit gaan eerder om die pilare of konstantes waarop die eietydse inkleding[51] van die ontmoeting tussen God en sy volk moet rus. Die hoekpilaar is dat die egte erediens 'n ontmoeting tussen God en sy volk is waarin Hy deur sy Woord en Gees die leiding neem en die mens in geloof antwoord. Die karakter of aard van elke erediens moet om God in Jesus Christus deur die werking van die Heilige Gees draai. 'n Karakter wat die doel van die mens wat die "ere"-diens – of diens ter ere van God – meemaak blootlê: sy primêre oogmerk bly om God te eer. Of hy die Woord hoor en ontvang en of hy reageer met 'n gesamentlike lied of 'n gemeenskaplike gebed, hy moet op God-Drieënig gerig en ingestel wees.

Elke preek en elke reaksie op God se Woord is egter ook 'n deurleefde gebeurtenis van nou. Anders ontbreek die "hart en siel"-element waarvan Deuteronomium 6 vers 4 praat: by die liturg en die gemeentelede.

Selfs geykte erediensvorme kan met "hart en siel" gebruik word as die inhoud daarvan as eg beleef word. Dit is ook nie onaanvaarbaar om jou egte liefde vir iemand byna daagliks op dieselfde manier met dieselfde woorde te bely nie. Dit is die egtheid van jou liefde en nie die sug na 'n nuwe vorm nie wat regtig saak maak. 'n Egtheid van oortuiging waarborg 'n egtheid van vorm (vgl. die balans by Barnard 1981:434 vv.).

Die kerkorde is egter nie gerig op die inhoud en huidige vorme van die erediens nie, maar die pilare waarop dit bou of die afsprake waarbinne dit moet plaasvind.

---

50 Die Kerkorde van die Christian Reformed Church of North America (Engelhard en Hofman 2001:295) volstaan op sy beurt met die volgende elemente van 'n erediens: die luister na God se Woord, die bediening van die sakramente, die kerklied en die gebed waardeur God geprys word en offergawes. Dit stem in belangrike opsigte met die NGK-KO ooreen. Getrou aan sy herkoms, naamlik die DKO van 1619, omskryf die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika nie die elemente van die erediens nie (vgl. Pont 1981:182; Visser 1999:221). Die Protestantse Kerk in Nederland (PKN) volg min of meer dieselfde weg in sy Kerkorde. Behalwe vir formele vereistes wat aan die kerkraad die beslissingsbevoegdheid gee, volstaan hy (2003:97) deur die bediening van die Woord en die sakramente aan die "predikant" en die "kerkmuziek" aan die "kerkmuzicus" toe te ken. Die DKO volg waarskynlik hierdie weg omdat die erediens in sy tyd as bekend veronderstel word, terwyl 'n diverse PKN tot 'n groot mate die inkleding daarvan aan die kerkraad en gemeente oorlaat.

51 Hierdie eietydse inkleding hang saam met die omstandighede, taal en kultuur – in die breedste of die omvattende sin van die woord – van diegene vir wie daar gepreek word. Jonker (1976:109-117) ag dit nodig om 'n hele hoofstuk te wy wat hy die "eietydse karakter" van die prediking noem. Vgl. ook Barnard (1981:486-488) se standpunt dat daar "nooit iewers 'n bepaalde vorm vir die erediens opgestel word wat dan vir alle tye moet geld nie". Wat hom aangaan moet erediensvormgewing en -vernuwing in elke tyd egter ook uitgaan van die "allesbepalende norm van die Skrif".

Die fasette van die erediens as tweegesprek bou op die fasette van die verhouding tussen God en sy verlostes soos die Bybel dit aan ons deurgee. Hy kom alleen uit genade (*sola gratia*) en Hy moet altyd eers praat voordat ons weet wat om reg te antwoord (*sola scriptura*). Hy praat en werk eers deur sy Woord en Gees voordat ons met hart en siel reg kan reageer of antwoord.

Net soos wat die Here deur die Bybel heen verskillende kante van sy Woord en wil op verskillende maniere aan ons bekend maak, net so moet daar afwisseling in preke kom. 'n Afwisseling in styl en inhoud sodat die gemeente die volle raad van God kan hoor (vgl. Jonker 1976:109).[52] In dié verband kan daar gewys word op die verskillende literatuursoorte, boodskappe en situasies wat deur die verskillende boeke van die Bybel gereflekteer word. Verskille wat tussen die boeke van die Ou en die Nuwe Testament én die van beide onderling waar te neem is en as vanselfsprekend aanvaar word.

Die tweede wanopvatting wat weerlê word hang saam met die eerste.

Dit is dat die woord "amptelik" nie 'n verstarde, kil en koue erediens impliseer nie. Amptelik dui dit slegs aan dat die erediens binne die amptelike, onderlinge afsprake of raamwerke tussen gemeentes en gemeentelede soos in die kerkorde verwoord, beweeg. Pilare wat nie warmte, verankerde spontaneïteit en Bybelse inisiatief in die erediens wil demp nie, maar rigting en betekenis daaraan in die bestaande konteks gee. Die warmte en inisiatief waarmee die Woord verkondig word of wat kom uit die gemeentereaksie kan net groei in kwaliteit as dit Woordgetrou bly.

Christus se Woordgesag is beslis nie beperkend nie, eerder verankerend en bevrydend. Die kerkorde bly getrou aan sy aard en dus 'n kerkorde as dit net die kanale verskaf waardeur die Woord van God sy vrye loop in die kerk neem.

Daarom kan Vrijland (1989:81) sê

> … dat daar waar Góds daden en woorden vooropstaan, ook de ménsen in de vrijheid gezet worden.
>
> De ambten zijn bedoeld om het Woord te bedienen, zowel in de leer, als in de practijk, zodat de gemeente als geestelijke eenheid in heiligheid en zuiverheid kan funktioneren. De Geest bind de kerk aan de Schrift, en zet haar in de vrijheid in liturgisch opzicht. Niet begrepen rituelen kunnen worden afgeschaft.

Die "amptelike" karakter van die erediens kry verdere sigbare steun as dit "onder leiding van" die kerklike ampte plaasvind. 'n Leiding wat simbolies uitgedruk word deur die ampsdraers op sekere afgesproke plekke in die diens te laat sit.

## Aspekte van die erediens kerkregtelik benader

Die gereformeerde kerkreg en -orde is afgestem op dit wat kerklik reg of regmatig is, op dit wat binne 'n gereformeerde kerkbegrip reg en geregverdig is.

52 Jonker kom tot die slotsom dat prediking die verkondiging van die Woord van God aan 'n spesifieke gemeente in sy konkrete situasie is. Dit is die proklamasie van God se Woord vir daardie oomblik, op daardie datum, selfs in daardie uur. Dit is 'n gebeure wat eenmalig in daardie situasie plaasvind. Daarom is preke nie tydloos nie en kan dieselfde preek oor dieselfde boodskap nooit dieselfde wees nie (Jonker 1976:30-37, 109). Vgl. ook Van Rensburg (2003:74 vv.) se afwisseling in narratiewe preke.

Daarom dat 'n gereformeerde kerkorde aanvaar dat die erediens wat onder leiding van die Heilige Gees plaasvind 'n Skrifmatige begin en einde moet hê. Dat sy begin moet aandui dat dit 'n byeenkoms in die *Naam van die Heilige Gees* is. Dit is dus nie vreemd dat Kleynhans sekere geykte *vota* wat in die geskiedenis van die kerk gebruik is uitwys as sake wat die elemente van *toewyding, 'n belydenis en konstituering* bevat nie. "Ons hulp is..." en "In die Naam van..." (Kleynhans 1988:3). Net so is die trinitariese seëngroetformule aan die einde 'n gepaste en ordelike manier om die einde van die diens aan te dui. God is immers nie 'n God van wanorde nie, maar van orde en vrede (vgl. Paulus in I Kor. 14:33 binne die konteks van die erediens). Waar die kerkorde die pilaar van die leiding van die Gees aandui, gee die liturgie self Skriftuurlike inhoud daaraan.

'n Gereformeerde kerkorde aanvaar daarby dat die erediens 'n *openbare samekoms* van die gemeente is wat sedert die 4de eeu ook in kerkgeboue plaasvind. Dit is waarvoor dit gebou word. So word die kerkgebou mettertyd ook die "huis van die Here" of "van die gemeente" genoem. Eredienste vind normaalweg plaas met oop deure omdat almal – onder die verkondiging van die Woord – welkom moet wees. Die toesig of leiding van die ampsdienste het ook die kerk- en privaatregtelike kant dat hulle wanordelike persone uit die diens mag/kan weer (NGK 1982:1421; vgl. Kleynhans 1988:4-7).

Die erediens het volgens die NGK-KO 'n *dubbele oogmerk: dit is daar vir 'n ontmoeting met God en met mekaar*. Die inhoud van hierdie ontmoeting word vanuit die liturgiek, die poimeniek, die homoletiek, ens. bepaal, maar die kerkreg stel die vraag wie met 'n kerklik erkende bevoegdheid op watter wyse en dus regmatig by die proses betrokke is.

Daarom dat NGK-KO uitdruklik bepaal dat die erediens 'n tweeledige ontmoeting *onder leiding van die kerklike ampte of ampsdiens* is (Kleynhans 1988:6-14). Die soort leiding van elke amp word aangedui.

Die bedienaar van die Woord moet 'n erkende – dit word deur die instrumente van die kerk in breër verband soos die Algemene Taakspan Regte na 'n proses verleen – bevoegdheid hê om te kan preek of om as liturg op te tree. Kerklike of geloofsake bly immers sake wat korporatief besin en besluit word omdat die Gees die kerk as liggaam óók lei. Die Heilige Gees werk natuurlik in die indiwidu, maar nooit indiwidualisties of in stryd met sy leiding van die kerk as liggaam van Christus nie. Die vraag is ook soms: vir wie het die Gees nou eintlik gelei?

Proponente of teologiese studente wat die bevoegdheid of erkenning of toestemming het, kan eredienste lei. Voordat hierdie erkenning plaasvind, word hulle vir hulle gehegtheid aan die gereformeerde leer en hulle algemene bekwaamheid vir die amp van Bedienaar van die Woord getoets. 'n Bekwaamheid wat gemeet word aan sy of haar persoonlike gawes, kerklike meelewing en "gestandaardiseerde" akademiese rekord. 'n Gelegitimeerde of proponent is slegs bevoeg om vir die predikantsamp – normaalweg in 'n gemeente – beroep te word en dra nie die titel van dominee nie.

Die predikantsvoegdheid van 'n persoon word eers verleen nadat hy of sy in dié amp in 'n gemeente beroep en bevestig is. Soos by die ouderling en die diaken gaan dit hier om 'n bevoegdheid om die amp te beklee eers na bevestiging.

Die vraag is nou: wie kan 'n erediens in die gemeentes van die NG Kerkverband lei?

Die antwoord: Die kerkraad wat oor sy eie kansel waak moet daarvan oortuig word dat die betrokke persoon in die verband van die NG Kerk oor die bevoegdheid van 'n

proponent of predikant beskik of as ’n teologiese “proefstudent” die toestemming van sy fakulteit/kuratorium het om te preek. Indien van ’n ander kerk, moet die persoon iemand van gereformeerde belydenis wees.

Die kern: hy of sy moet van gereformeerde belydenis wees. Die rede: vanaf NG-kansels word die Woord van die Here met die pretensie van “So sê die Here HERE” verkondig en ’n gereformeerde kerk soos die NG Kerk meet dit óók aan sy gereformeerde belydenisse. Belydenisse wat – so glo die NG Kerk by monde van die Algemene Sinode van 1998 – met die Skrif ooreenkom in dit wat hulle *as geloof bely*[53] (vgl. NGK-KO 2007 Artikels 1, 9, 48 of p1, 5-6, 20-21; vgl. NGK 1998:517). In hierdie saak gaan dit in die NG Kerk tans eerder om die prediker en sy of haar werklike belydenis (vgl. Petrus en sy belydenis in Matteus 16 waarop Christus sy kerk bou, soos aangeraak in hoofstuk 8, 13) as om die leraar van ’n formeel-erkende kerk. ’n Verskuiwing wat ooglopende reformasie verteenwoordig omdat die Woord voorrang kry bo die kerkregtelik erkende ooreenkomste tussen kerke.

In die NG Kerk raak die “onder leiding van” die besondere ampte ook die ouderlinge en diakens. By beide gaan dit om meelewing, toesig oor die gang van sake en diens in die erediens. Eredienste waarin die funksionering van die Woord sentraal staan (NGK-KO 2007:10-11) of, in die woorde van Barnard (1981:488), “die allesbepalende norm” is.

## Die inhoud van die prediking

Kleynhans (1988:18) wys daarop dat die NGK-KO ook bepalings oor die inhoud van die prediking bevat (2007:20-21). Om in sy verkondiging by volle raad van God uit te kom, moet die prediking reg aan die kerklike jaar en die belydenisskrifte laat geskied. Die inhoud van die prediking moet eenvoudig ’n verklaring en toepassing van die Heilige Skrif wees en die Drie Formuliere van Eenheid “deurentyd sistematies aan die orde gestel word”.

Twee waarnemings is hier te sake.

Eerstens is die bewoording dat die Drie Formuliere van Eenheid “deurentyd sistematies aan die orde gestel word” ’n wysiging – dit kom deur die Algemene Sinode van 1990 – van die bepaling dat die Heidelbergse Kategismus minstens 12 keer per jaar[54] in volgorde en die ander twee Formuliere “so dikwels moontlik” gepreek word (NGK-KO 1986:13; NGK-OVS-KO 1991:40). Beide die ou en nuwe bepaling verskil van Artikel 68 van die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika (GKSA-KO) wat op die Dordtse tradisie staan dat die Kategismus met sy 52 Sondagafdelings jaarliks in die tweede diens op Sondae deurgewerk word (Spoelstra 1989:368; Visser 1999:253).

Daarmee het die NGK-KO dinge waarskynlik so vaag geformuleer dat Skrifprediking aan die hand van die Drie Formuliere ’n kreeftegang in die NG Kerk gaan. Dit is ’n jammerte omdat die deurwerk van die Heidelbergse Kategismus “in volgorde” help om te verseker

53 Vgl. Strauss, PJ 2006b. Die Dordtse tradisie en binding aan die belydenis. *In die Skriflig*, 40/4, 649-666 wat ingaan op die vraag waaraan die belydenisse van gereformeerde kerke met die *quia*-houding bind.

54 Die bepaling die Heidelbergse Kategismus 12 keer per jaar “aan die orde gestel” word kom waarskynlik van die ou Nederlandse Hervormde Kerk via die eerste Algemene Reglement van die eerste Kaapse Sinode van 1824 (vgl. Strauss 1995b:549).

dat die volle raad van God verkondig word. Daarby bevat die Kategismus 'n kragtige pastorale inslag wat die kerklike lewe verryk: "Wat is jou enigste troos?...".[55]

Tweedens wil dit voorkom asof die NG Kerk met die aanvanklike bepaling dat die Skrif uitgelê en toegepas moet word weereens die Kerkorde van die Gereformeerde Kerke in Nederland (GKN-KO 1959) volg en met die 12 Kategismuspreke per jaar die tradisie uit 1824 (vgl. Nauta 1971:252). Die "so dikwels moontlik" wat die NGK-KO vroeër op die Nederlandse Geloofsbelydenis en die Dordtse Leerreëls toegepas het, het die GKN-KO 1959 met 'n *"zoveel mogelijk"* op die Kategismus toegepas (Nauta 1971:252).

Interessant genoeg gebruik die Christian Reformed Church of North America ook hierdie terme vir die prediking. In sy Kerkorde word bepaal dat die bedienaar van die Woord die Bybel in eredienste *"officially (shall) explain and apply"*. Met *"officially"* gee dié kerk ook amptelik erkenning aan hulle wat kerklik goedgekeur is om te preek (Engelhard en Hofman 2001:309).

## Slot

Getrou aan die doel van 'n kerkorde kan die taak van die kerkorde ten opsigte van die erediens niks meer wees nie as om 'n regsraamwerk of die kanale te verskaf wat help verseker dat die erediens 'n tweegesprek tussen God en sy gemeente is. Kanale wat daarop ingestel is dat die verkondiging kerklik aanvaar word as God se Woord, dat die antwoord van die gemeente Woordbepaald is, en dat die erediens op die eer van God afgestem is.

55 Die bekende vraag 1 van die Kategismus.

# HOOFSTUK 16

## Sakramente is Sigbare Woorde

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 49*

’n Bespreking van kerkordemaatreëls om die doop en die nagmaal as die twee erkende sakramente van die kerk sinvol te bedien móét eenvoudig vooraf gegaan word deur ’n antwoord op die vraag: wat is sakramente?

Presies dieselfde vraag word in vraag 66 van die Heidelbergse Kategismus[56] gevra.

Hoewel die Kategismus as reformatoriese belydenis hoofsaaklik in die stryd met die Rooms Katolieke Kerk van die 16de eeu ontstaan[57] en sy tekening van die sakramente teen hierdie agtergrond geskied, kies dit in die kontrovers tussen die standpunte van reformatore soos Zwingli en Luther vir Calvyn.[58] Op voetspoor van hierdie reformator van Genève noem die Kategismus die sakramente tekens én seëls (vgl. Calvyn *sa* IV:314-315)[59] wat – let wel – deur God ingestel is om ons die Evangelie beter te laat verstaan en die Boodskap daarvan aan ons te verseël.

Indien die Kategismus sou volstaan met die uitdrukking dat die sakramente tekens is, sou dit aansluit by die simbolisme van Zwingli wat van die sakramente net aanwysers maak: herinnerings aan die “enige (unieke) offer” van Jesus Christus. Indien die Kategismus ’n meer realistiese benadering sou volg waarin Christus na die wyding daarvan iewers met, in en onder die brood en wyn van die nagmaal teenwoordig sou wees of die brood na die wydingswoorde van die priester die liggaam van Christus sou word, sou dit Luthers of Rooms gewees het (Schulze 1978:190-194).

Dit was egter Calvyn wat die oortuiging verwoord het dat sakramente tekens én seëls is wat die belofte van God se verlossing in Christus sigbaar aan ons oordra én beseël. Vir Calvyn was die sakramente aan die een kant meer as net tekens of simbole, maar het die brood en die wyn van die nagmaal aan die ander kant – na die wyding daarvan – ook nie werklik die liggaam en bloed van Jesus Christus geword nie. Die Kategismus se “enige offer van Christus” verwoord daarby die gereformeerde oortuiging dat Christus net een maal gekruisig is en dat dit genoegsaam was. Hy kan nie – en hoef nie – herhaaldelik gekruisig

56 Die Heidelbergse Kategismus volg kerkvader Augustinus (+430nC) deur sy leerstof in die vorm van vraag en antwoord aan te bied. Dit is immers ook bedoel as ’n kategismus of kategetiese handboek. Volgens sy eie bekentenis het Calvyn in sy geloofsdenke op die skouers van Augustinus gestaan: in beide sy leer van die groot genade van God en die sakramente (Calvyn *sa* IV:314-315; Schulze 1978:180).

57 Jonker (1994:23) wys daarop dat die groot strydvraag met Rome in die tyd van die Reformasie die soteriologie of leer van die verlossing was. Daarom gee belydenisse uit hierdie tyd soveel aandag aan die *sola gratia, sola scriptura* en *sola fide*.

58 Vir ’n meer volledige uiteensetting van die verskille tussen Luther, Zwingli en Calvyn kyk Heyns 1992:373-374 en Schulze 1978:190-194.

59 Vir die sakramente as tekens en seëls kyk ook die Nederlandse Geloofsbelydenis Artikel 33; Heyns 1992:369.

en sy liggaam (letterlik of realisties) weer en weer gebreek word nie (Schulze 1978:181). Die implikasie as die brood werklik die liggaam en die wyn werklik die bloed van Christus word[60] en weer en weer gebreek en gestort word.

Die vraag is egter: watter elemente maak van sakramente sigbare tekens en seëls?

## Sakramente het vier aspekte

Die antwoord: elke sakrament het vier aspekte: die werk van die *Heilige Gees,* die *tekens* van water, brood en wyn, die *Woord of Boodskap* en die *geloof* van die nagmaalsganger, ouer of dopeling (indien nie as kind gedoop) wat sy/haar kind of hom/haarself laat doop.

Dit is die Boodskap of Woorde omtrent die "enige offer" van Christus wat die tekens in 'n nuwe konteks aanbied, dit laat dui op die "betekende saak" of "enige offer van Christus" en so daaraan 'n nuwe betekenis gee. Dit is die Gees wat die gelowiges met dié Woorde en die betekende saak deur die sintuiglik-ervaarbare tekens sakramenteel en dus innerlik raak en in hulle geloof versterk. Daarby is dit die gelowiges wat hierdie Woorde hoor en glo en so van binne deur die gebruik van die tekens fokus op die betekende saak. Die Gees gebruik die Woord wat aan die tekens 'n heilsbetekenis gee om die geloof van diegene wat die tekens gebruik sakramenteel en innerlik te versterk en te waarborg.

Daarom glo gereformeerdes dat die sakramente nie die Woord vervang nie, maar aanvul; dat die sakramente sonder die Woord betekenisloos is; dat die sakramente op 'n sigbare manier net die Woord of Boodskap bevestig; dat die sakramente tekens én seëls is omdat die Heilige Gees deur die Woord en die betekende saak waarmee Hy in die harte van die gelowiges werk, hulle geloof in dié saak beseël. Hy bied die waarborg of seël dat die Woord wat die gelowige innerlik bind, van God en waar is (vgl. Heyns 1992:369-372 se bespreking van die saak).

Die kerkorde wil die bediening van die sakramente dien of van ordelike kanale voorsien waardeur dit kan vloei. Daarom is dit opvallend dat verskeie gereformeerde kerkordes die omskrywing van sakramente soos hier beweer as die vertrekpunt vir 'n aantal bepalings beskou.[61]

## Sakramente dra amptelike karakter

In die lig van die betoog tot dusver kan beide die prediking as die uitleg en toepassing van die Woord en die bediening van die sakramente wat die gelowige wil versterk in sy/haar geloof in die betekende saak as Woordbediening bestempel word. Eersgenoemde is immers die gepredikte Woord en laasgenoemde die sigbare Woord.[62]

Tog maak gereformeerdes 'n onderskeid tussen die bediening van die sakramente wat slegs amptelik kan wees en die bediening van die Woord wat amptelik of nie-amptelik kan

60 Die bekende Roomse leer van die *praesentia realis Christi* (Schulze 1978:203).

61 Vir gedetailleerde antwoorde op vrae soos: Wie mag laat doop? Wie word gedoop? Hoe word gedoop? Waar word gedoop? Wie mag by die tafel aansit? Hoe en waar vind die bediening plaas?, vgl. Kleynhans 1988:45-94.

62 Dit is die reformator van Straatsburg, Martin Bucer (1491-1551), wat die sakramente die "uitwendige" Woord noem (De Jong 1987:171).

wees.[63] Bevoegde teologiese studente[64] en proponente kan onder sekere omstandighede, terwyl hulle nog nie in die amp van die bedienaar van die Woord in 'n gemeente bevestig is nie, nie-amptelik preek. Hierdie preek word uit 'n kerkregtelike oogpunt hoogstens erken as 'n stuk voorbereiding of 'n "stigtelike woord". Prediking word eers amptelik as dit deur iemand geskied wat in die amp in 'n gemeente beroep en bevestig is. Die ampte funksioneer in beginsel in en vanuit die gemeente (vgl. motivering in Hoofstuk 6).

Die sakramente kan egter net amptelik – deur 'n persoon in die amp – bedien word. Dit is 'n erkende aksie van die gemeente onder leiding van die ampte. Alhoewel die sakramente sigbare Woordbediening is, kan dit nie net 'n stigtelike aksie of 'n proeflopie wees nie. Dit is 'n amptelike – onder leiding van die ampte – aksie van die gemeente. 'n Persoon sou byvoorbeeld nie nie-amptelik gedoop kon word nie!

Daarom dat die NGK-KO hierby bepaal dat die doop en die nagmaal in 'n (amptelike) erediens in die gemeente moet plaasvind (NGK-KO 2007:21, 122). Op sy beurt bepaal die GKSA-KO uitdruklik: "Die bediening van die nagmaal vind alleen in die erediens plaas onder toesig van die ouderlinge" (Visser 1999:243). Die DKO verbind die bediening van die Woord in 'n *"openbare verzameling"* van die gemeente of 'n erediens eksplisiet aan die bediening van die doop. Volgens die DKO kan die doop slegs by hoë uitsondering buite die erediens met die toesig van die ouderlinge plaasvind, maar nie sonder 'n (amptelike?) *"predikatie"* nie (Pont 1981:183). Die NGK-KO maak in beide gevalle voorsiening vir uitsonderings, maar dan moet dit al die elemente bevat wat jy by die sakramente in 'n erediens kry. Een hiervan is die leiding en toesig van die ampte.

## Woord deel van sakramentsbediening

Behalwe dat die sakramente in die erediens waar die Woord ook verkondig word bedien moet word, vorm die toegespitste Woord wat wys op die betekende saak deel van die sakrament. Hierdie toegespitse Woord is opgeneem in die doop- en nagmaalsformuliere wat deur die kerk in breër verband – deur die breedste sinode waarby die gemeente inskakel – aanvaar is. Getrou aan die oortuiging dat gereformeerdes saam met al die gelowiges beter begryp wat die wil van God is (Ef. 3:18,19), is dit eenvoudig so dat formuliere wat deur breër vergaderings van die kerk goedgekeur is *waarskynlik* meer akkuraat, omvattend en Skrifgetrou as die werk van 'n enkele "vindingryke" dominee is.

Die gevaar van geyktheid en 'n taning in belangstelling wat deur die herhaling van 'n enkele formulier kan ontstaan kan op verskillende maniere ondervang word. Die een is afwisseling deur meer as een formulier te gebruik, 'n ander 'n behoorlike parafrase of interpretasie van die formulier of dan Skrifgedeeltes wat die inhoud van die formulier dek. Daarom het die Algemene Sinode van 1994 van die NG Kerk besluit op 'n variasie van die formuliere by die viering van die nagmaal (NGK 1994:584). Die voorwaarde: dié toegespitse Woord moet deel van die sakrament bly, hoewel die bewoording daarvan nie op 'n stadium vir alle tye vasgelê is nie.

---

63 Die NGK-KO (2007:58) bevat 'n bylaag of reglement wat bepaal dat 'n proponent oor twee bevoegdhede beskik: hulle kan beroep word en op uitnodiging van die kerkraad preek.

64 Dit is studente wat kan preek in ooreenstemming met die vereistes van die betrokke fakulteit as deel van sy/haar praktiese opleiding en op uitnodiging van die betrokke kerkraad óf wat sy/haar praktiese opleiding voltooi het, maar nog nie gelegitimeer is nie (NGK-KO 2007:21).

Dit is natuurlik ook waar dat sake van lewensbelang wat eg beleef word nooit geyk raak nie. Selfs nie die bestaande formulering daarvan nie. Nie vir diegene wat dit gereeld besield moet voorhou of hulle wat begeesterd daarna moet luister nie.

Ten opsigte van die doop maak die DKO en beide die NGK-KO en die GKSA-KO as afstammelinge van eersgenoemde melding van die gebruik van 'n sinodaal erkende of goedgekeurde formulier (vgl. Pont 1981:183; NGK-KO 2007:21; Visser 1999:222). So vorm dit 'n kerkordelike afspraak tussen die betrokke gemeentes wat hulle in diens stel van die bediening van die doop.

Ten opsigte van die NGK-KO ontbreek enige verwysing na 'n goedgekeurde formulier as toegespitste Woord by die nagmaal. Op hierdie punt dra die NGK-KO 'n diskrepansie tussen die twee sakramente wat nie by die DKO of GKSA-KO voorkom nie (vgl. NGK-KO 2007:22; Pont 1981:183; Visser 1999:243). Beide laasgenoemde maak daarby net van een nagmaalsformulier gewag.

Hoe dit ook al sy, in die gereformeerde kerkregtelike tradisie word maatreëls neergelê wat die amptelike Woordkarakter van die sakramente erken en die bediening daarvan as sigbare Woorde deur konkrete kerkordemaatreëls begelei. Die vraag is nou: *Wie mag die sakramente gebruik of ontvang?*

## Wie mag die sakramente gebruik?

Dit is reeds gemotiveer dat die nagmaalsganger en die ouer of voog verantwoordelik vir die dopeling met geloof die sakrament moet gebruik.

Die DKO maak erns met hierdie aspek van die sakramente deur die bepaling dat diegene wat hulle kinders na die doop bring of as doopgetuies optree *"de zuiwere leer toegedaan en vroom van wandel zijn."* Daarby dat nagmaalgebruikers oor 'n gereformeerde belydenis en 'n vrome lewenswandel moet beskik, ook as hulle uit ander kerke kom (Pont 1981:183).

Die NGK-KO verwoord diegene wat kinders ten doop bring nie in die artikels van die Kerkorde nie, maar in besluite by die bepaling oor die doop. Hier gaan dit om die verbonds- of gelowige ouers van die kinders wat gedoop word of "doopgetuies" wat 'n genoegsame waarborg kan bied vir die Christelike opvoeding van die dopeling (NGK-KO 2007: 21). In bykomende besluite word gelowige pleeg- of selfs kinderhuisouers wie se toesig oor die kind na "alle waarskynlikheid van 'n langtermynaard" of "'n min of meer permanente vorm is" toegelaat om hierdie kind te laat doop (NGK-KO 2007: 126). Die geloof van hierdie ouers word dus veronderstel.

By toelating tot die nagmaal is die kern van die NGK-KO se vereistes ook 'n belydenis van die Christelike geloof. Dit geld die lidmate van die eie gemeente sowel as besoekers uit ander NG-gemeentes en ander kerke (NGK-KO 2007: 22). Wat dooplidmate of kinders betref, het die Algemene Sinode van 1998 besluit dat kinders wat gedoop is en in Jesus Christus glo aan die vereistes van I Kor. 11 (verstaan wat by die nagmaal gebeur, PS) voldoen en die begeerte het om nagmaal te gebruik, onder leiding van die betrokke kerkraad tot die nagmaal toegelaat kan word. Hulle moet dus feitlik dieselfde pad as ander belydende lidmate – ook uit ander gemeentes of kerke – loop.

Die Christian Reformed Church of North America (CRCN) bevat op hierdie punt bepalings in sy Kerkorde wat dieselfde koers as die NGK-KO inslaan (Engelhard en Hofman 2001:325).

By die toelating tot die sakramente vertoon die NG Kerk egter ook ’n diskrepansie.

By die doop moet voornemende ouers uit ander NG-gemeentes of ander kerke vooraf by ’n verteenwoordiger van die betrokke kerkraad aanmeld en genoegsame bewys lewer van hulle geskiktheid om as verbondsouers op te tree. By die *oop kommunie* wat die NG Kerk ten opsigte van die nagmaal handhaaf (NGK-KO 2007:114, 131), word dit egter aan die betrokke indiwidu oorgelaat om self te besluit of hy/sy in hierdie ander gemeente of kerk nagmaal sal gebruik. Die doop is tog nie ’n heiliger sakrament met groter toesig en kontrole as die nagmaal nie? Indien wel, op watter gronde?

Tussen meelewende gasheer-lidmate en meelewende besoeker-lidmate kan die aanmelding voor beide sakramente tog gereël word!? Vir beide groepe behoort die nagmaal ’n hoogtepunt op enige agenda van enige besoek aan familie of vriende te wees en daarom nie ’n onbekende of onverwagse saak nie. Of is daar regtig by hierdie geleenthede so ’n groot verskil tussen die voorbereidings vir nie-kerklike besoeke waar daar toegang gevra word en hierdie kerklike besoek?

## Skrif en sakramentsgebruike

Kerkordelike reëlings ten opsigte van twee van die vier aspekte van die sakramente is tot dusver aangeraak: die Woorddeel van die sakramente en die noodsaaklike rol wat geloof by die gebruik daarvan speel. Vir die brugbouende werk[65] van die Heilige Gees tussen God en mens met die sakramente as die sigbare Woord maak ’n kerkorde nie bepalings nie. Eenvoudig omdat God nie onder ’n skeppings- of menslike orde of wet ingetrek kan word nie.

Ten opsigte van die tekens gee gereformeerde kerkordes tradisioneel egter ook reëlings.

Die DKO bepaal dat die uitwendige seremonies wat in God se Woord vir die nagmaal voorgeskryf word onveranderd gehandhaaf en alle bygelowigheid vermy moet word. Hiermee dui dit aan hoe die brood en wyn by die nagmaal en die water by die doop gebruik moet word (Pont 1981:183). Die implikasie is dat die tekens in feite water, brood en wyn en dan so na as moontlik aan die oorspronklike by die instelling daarvan moet wees. Dieselfde geld die doopformule en die instellingswoorde by die nagmaal.

Die NGK-KO en sy bylaes bevat niks op hierdie punt nie, moontlik omdat die tekens in die NG Kerk oor jare kom en as ’n tradisie vasgelê is. Tog kom daar soms navrae oor hierdie sake in die NG Kerk na vore: die mees algemene een is waarskynlik die kwessie van druiwesap in die plek van wyn. Dit is aanvaarbaar omdat die druif naby aan die wyn as vrug van die wingerdstok is en die nie-alkoholiese aard daarvan in gevalle noodsaaklik mag wees.[66]

65 Die uitdrukking is van JA Heyns. Vgl. die titel van sy werk oor die Heilige Gees: *Brug tussen God en mens,* Pretoria: NG Kerkboekhandel, 1973.

66 Visser (1999:246) is van die teendeel oortuig, naamlik dat daar geen kennis bestaan van ’n gerehabiliteerde alkoholis wat deur die gebruik van nagmaalswyn weer in sy ou dinge verval het nie. Daarom bly hy by wyn.

In die GKSA-KO word, soos in die DKO, bepaal dat die "uitwendige seremonies" in die Woord "voorgeskryf" nie verander mag word nie en dat alle bygeloof – die realistiese standpunt van die Rooms Katolieke Kerk (Visser 1999:246) – vermy moet word (Visser 1999:243). Die CRCN-KO bepaal soos die DKO op sy beurt dat die seremonies soos in die Woord van God voorgeskryf nie verontagsaam mag word nie (Engelhard en Hofman 2001:331).

## Slot

Sakramente is sigbare Woordbediening.

Maar, juis omdat die sakramente sonder die Woord en Gees van God nie moontlik is nie, is dit aanvullend tot die Bybelse Boodskap en nie 'n plaasvervanger in die plek daarvan nie. Die sakramente roep die volle mens op om die Boodskap te glo. Dit span ook sy tas- en sintuie in om die greep van die Woord en Gees op sy hart te verseker. Daarom is dit tekens en seëls wat die Christelike geloof in die hart van 'n mens versterk en beseël.

# HOOFSTUK 17

## Kerkjeug is Kerk

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 50*

Die NGK-KO 2007 Artikel 50 bevat 'n bepaling oor die bediening aan die "jeug" wat uniek in Gereformeerde kerkordes is. 'n Sinspeling op verbondskinders of die kinders van gelowiges wat nadat hulle gedoop is as dooplidmate van die gemeente erken word kom wel in Artikel 49 voor. Op dié punt is die NGK-KO Artikel 49 nie armer as die kerkorde van of die GKSA of die CRC of North America nie (vgl. Visser 1999:247; Engelhard en Hofman 2001:315).

Die kinders van gelowiges of kerklidmate of gedoopte kinders word in die gereformeerde tradisie as dooplidmate en deel van die gemeente beskou (NGK in die VS 2009:12-13).

En tog bevat die NGK-KO 2007 naas Artikel 49 'n redelik uitvoerige Artikel 50 onder die titel "Jeugbediening".

Die huidige Artikel 50 is die opvolger van die ou Artikel 50 in die NGK-KO 1962 wat net oor die kategese handel. Daarin is bepaal dat "kinders van die gemeente" of buitekerklikes wat tot die gemeente wil toetree onderrig moet word in die Woord en die leer van die kerk met die oog op 'n openbare belydenis van geloof. 'n Aksie wat van hulle belydende lidmate van die gemeente maak met "al die regte en verantwoordelikhede daaraan verbonde" (NGK-KO 1964:10).

Met hierdie uitspraak oor die kategetiese onderrig aan die verbondsjeug, is die NGK-KO 1962 meer uitvoerig as die kerkordes van of die GKSA of die CRC of North America (vgl. Visser 1999:237; Engelhard en Hofman 201:325). En met die byvoeging van sy huidige Artikel 50 verskil die NGK-KO nog meer van hierdie twee.

Twee vrae ontstaan. Waarom en wanneer het die NGK-KO sy hersiene Artikel 50 oor die bediening aan die jeug gekry? Wat is die inhoud van die huidige Artikel 50 en hoe moet dit verstaan word? Die antwoorde op hierdie vrae loop hier en daar ineen.

### Waarom en wanneer artikel 50?

Die Algemene Sinode van 1986 was verantwoordelik vir die huidige Artikel 50.[67]

In die verslag wat tot die huidige Artikel 50 in die NGK-KO gelei het word aangevoer dat die jeugbediening 'n omvattende, gedifferensieerde en toegespitste onderdeel van die gemeentelike bediening is. Dit is verbondsbediening wat hom gedifferensieerd toespits op die doop- en jong belydende lidmate van die gemeente deur verkondiging, toerusting, pastoraat en dienswerk. Met die oog hierop het die Algemene Jeugkommissie van destyds 'n "omvattende basiese Jeugbedieningshandleiding" opgestel. 'n Handleiding wat "sover moontlik… *alle* riglyne, wenke en inligting" ten opsigte van "*alle*" fasette van die kerk

67 Hierdie artikel sou na gedagte-inhoud en bewoording sterk steun op die sewe-punt jeugbeleid wat by die Algemene Sinodes van 1966 en 1974 goedgekeur is (Van der Watt 1987:278-279).

se bediening aan doop- en jong belydende lidmate bevat en sy optrede ten opsigte van opvoeding en onderwys bepaal. ’n Handleiding wat deur sy riglyne ruimte maak vir unieke plaaslike omstandighede, maar ook rekening hou met die “*volle spektrum*” van die jeug “in al sy lewensverbande en belangegroepe” (NGK 1986:194, telkens my eie kursivering, PJS).

Dit wil dus voorkom asof Artikel 50 die kerkordelike uitkoms was van ’n poging van die Algemene Jeugkommissie op die spreekwoordelike kruin van die golf.[68] ’n Kommissie wat daarvan oortuig was dat hy rigting kon gee aan die bediening van “alle” jeug in die gemeentes en dat hy die antwoorde op ’n wye reeks jeugbedieningsprobleme gehad het.

Verkondiging, toerusting, pastoraat en dienswerk toon aan dat dit nou om veel meer as net kategese of toerusting gegaan het. Onder hierdie vier aspekte of fasette kon die hele gemeentelike betrokkenheid van “die jeug” tuisgebring word. Hoewel dit aangedui word as riglyne, is hier voorskrifte aan gemeentes deurgegee wat groter eenvormigheid en ’n standaardisering tot gevolg wou hê. Die eenheid in kerkverband ten opsigte van jeugwerk is omvorm tot ’n eendersheid in struktuur en werksaamheid. Die verslag wou uitdruklik die “huidige Grondreëls” vervang met riglyne wat uitgaan van ’n kerkorde-artikel van die Algemene Sinode en ’n aantal bykomende bepalings deur sinodes (NGK 1994:194).

Hierdie uitsondering van die jeugbediening sou aan die NG Kerk ’n belangrike stimulus gee vir gesonde vernuwing wat tred hou met kultuurverskuiwings onder sy jongmense. Nie net het sy studentegemeentes op hierdie stadium reeds ’n duidelike eie bediening en styl ontwikkel nie, jeugsangbundels sou mekaar ook opvolg.[69] Dit sou die weg baan vir die breë erkenning dat ’n nuwe geslag met ’n nuwe leefstyl ook nuwe aanbidding- of erediensstyle nodig het. Maar, soos in alle tye van ingrypende veranderings, is daar in dié proses ongelukkig koring én kaf uitgewaai. Nie alles wat nuut was, was behoorlik deurdag en begrond nie en nie alles is gebou op gesonde beginsels vir kerkmusiek en die erediens nie. Vernuwing ter wille van vernuwing was dikwels die wagwoord.

Die Skriftuurlike eenheid van die gemeente het onder druk gekom deur die persepsie dat die “jeug” geestelik anders funksioneer en hulle eie “tekkie-” of informele dienste moet hê. Dienste waarin die diepgang van die Woord soms vervang is/word deur gewaande spitsvondighede en ’n ooglopende, geforseerde andersheid wat plek-plek aan die orde van die dag is.

Intussen toon resente opnames dat oud en jonk in die NG Kerk smag na die vastigheid van gesonde kernbeginsels in die prediking en dat ’n erns en ’n egtheid in die belewing van hierdie waarhede voorrang bo ’n gefabriseerde eendersheid in styl by oud en jonk geniet (Taalsentrum Universiteit van Stellenbosch *sa*:69), en dat die eietydse styl van die jeug nie noodwendig ook ’n bevraagtekening van dieselfde konstantes as die vertrekpunte van ouer geslagte inhou nie (*Hou Koers* 1-2010:3).

---

68 As deel van hierdie golf was daar die aanvaarde jeugbeleid deur die Algemene Sinodes van 1966 en 1974 en die bekende Jeug-tot-jeugaksie van 1974 (Van der Watt 1987:278 vv.).

69 Vgl. die bekende *Jeugsangbundel* en *Sing onder mekaar* in die 1980’s en deesdae se *Vonk*-proefbundel wat op nuwe liedstyle ingestel is.

## Inhoud huidige artikel 50

Artikel 50.1 val weg met die bepaling dat "die jeug" 'n wesentlike deel van die gemeente en die onvervreembare en onoordraagbare verantwoordelikheid van die kerk is (NGK-KO 2007:22).

Twee sake val onmiddellik in die oog.

Die eerste is die afgrensing van hierdie verantwoordelikheid teenoor buite-instansies. Anders as by sommige ander gereformeerde kerke in ander wêrelddele, het buite-kerklike godsdienstige organisasies vir die jeug in die verlede nie net aanspraak gemaak op die dooplidmate van NG gemeentes nie, maar het hulle ook deur NG-predikante en ander NG-lidmate ontstaan.[70] Daarom is die ou Artikel 50 in die nuwe 50.3 behou wat bepaal dat "die kinders van die gemeente" onderrig moet word in die Woord en leer van die kerk. Deur die oordrag van die Woord en die kerklike belydenis word hierdie kinders immers behou vir die NG Kerk.

Hierdie afgrensing bou op twee reformatoriese argumente: die erkenning van die eie aard van die kerk as 'n geloofsinstelling én die feit dat die kerk ten diepste op die lidmate se gemeenskaplike verstaan van en geloof in die Woord en hulle kerklike belydenisse as die "leer van die Kerk", bou. Meer kerkregtelik uitgedruk: kerkeenheid en kerkverband bou op gemeenskaplike geloofsbelydenisse as die akkoord van kerklike gemeenskap (Smit 1984:64).

Die tweede is dat "die jeug" 'n wesentlike deel van die gemeente is.

Hierdie deelwees van die gemeente beteken dat die jeug nie buite die kerk staan as die objek of bedieningsverantwoordelikheid van die binne-kerklikes nie. Die kerkjeug is óók kerk en moet so hanteer word (Van der Watt 1987:279). Hulle is nie spesiale buite-kerklike gevalle wat as uitsonderings of sendingobjekte behandel moet word nie. Hulle is as die verbondsjeug deel van die gemeente soos wat hulle andersins deel kan wees van huisgesinne waarin hulle ouers se liefde en betrokkenheid by hulle doen en late die groot band is wat hulle aan mekaar bind. Hulle is deel van die gemeente en soos alle ander lidmate geroep tot aktiewe diens aan Christus.

Daarby is die bediening in hulle besondere geval, wat die kerk betref, onvervreembaar en onoordraagbaar. Deur jeugwerk aan selfstandige buite-instansies "uit te kontrakteer" skep die kerk die moontlikheid van 'n botsing, spanning en weersprekings. Bybelsgeoriënteerde geestelike of kerklike bouwerk bou volgens Jesus in Matteus 16:15-19 juis op die Bybelsgetroue belydenis van die kerkgebonde Boodskappers van Christus.

Hierdie uitgangspunt is kerkregtelik gefundeer en skep 'n nuwe, meer verantwoorde benadering in kerklike jeugwerk. Behalwe dat dit "die jeug" aanspoor om van hulle kant af 'n aktiewe verantwoordelikheid vir die kerk in die breë te aanvaar, leer dit hulle dat hulle basiese geestelike behoeftes soos dié van ander lidmate of mense is en ook in die Bybel en die kerk se geloofsbelydenisse aangespreek word.

---

70 Van der Watt (1987: 270-272) gaan sover as om hierdie verskynsel te tipeer as dat die jong belydende lidmate van die NG Kerk betrokke was by "verskillende Christelike jeugverenigings wat deur die jare 'n belangrike funksie *in* (let wel!) die NG Kerk vervul het". Volgens hom was die naam "Kerkjeugaksie" wat in die middel 1970's in die NG Kerk in die plek van "Kerkjeugvereniging" gekom het egter juis ook 'n poging om die teenoorstelling van kerk en vereniging as twee selfstandige godsdiensinstellings te deurbreek (Van der Watt 1987:273).

Daarom is die NGK-KO Artikel 50.2 aanvullend tot Artikel 50.1.

## Inhoud huidige artikel 50.2-50.4

Artikel 50.2 noem die bediening aan die kerk se jeug as verbondsjeug "'n geïntegreerde deel van die omvattende gemeentelike bediening waarin (let wel! PJS) God deur sy Woord tot die jeug kom deur die verkondiging… ens".[71] Soos die res van die gemeente se bediening geskied dit onder leiding van die ampte "aan en deur" die jeug.

Artikel 50.3 bevat die ou verwoording oor kategese van die NGK-KO 1962 Artikel 50. Op sy beurt voeg Artikel 50.4 by dat die jeugwerk ook deur die kerkverband onderneem kan word "waar die omvang en ander omstandighede van die werk dit vereis".

Die koppeling van sy verbondsjeug aan sy belydenisidentiteit word dus deur die NG Kerk se Algemene Sinode behou, terwyl die jeugwerk in kerkverband duidelik werk moet wees wat nie in die gemeente gedoen kan word nie. Daarmee word die NGK-KO 2007 Artikel 22.1 eerbiedig en die terrein van die gemeente bewaar (vgl. Strauss 2005a:304 vv.). Terselfdertyd word die opening aan sinodale (Algemene Sinode) instansies gelaat om gemeenskaplike vertrekpunte vir jeugwerk in die hele kerkverband uit te werk. Op hierdie punt vertoon die Kerkorde as 'n beproefde en behoorlik deurwrogte dokument[72] egter nie die oormatige selfvertroue van die jeugverslag van 1986 aan die Algemene Sinode nie. Hier in die Kerkorde word "alle" aspekte van die "beleid" oor jeugwerk nie langer by implikasie vir die Algemene Sinode gereserveer nie.

Daarby erken die NGK-KO Artikel 50.4 dat gemeentes mekaar in kerkverband kan help om by 'n sinvolle integrering van die jeugbediening met die gemeentebediening uit te kom. Dit is een van die vrugte van kerkverband dat sake duideliker en meer omvattend kán word as die insigte van meer gelowiges by 'n saak betrek word. Gelowiges wat mekaar as gelykes voor God en sy Woord ontmoet (vgl. Hoofstuk 9). Die "omstandighede van die werk" kan onderlinge raadpleging oor insigte in die jeugbediening en praktiese hulp in ondernemings in jeugwerk soms nodig maak.

So gesien kan die NGK-KO 2007 Artikel 50 die NG Kerk se jeugwerk as NG Kerkorde stroomlyn. Dit vorm immers die kanale waardeur hierdie werk vloei. Daarby kan hierdie kanale nooit van 'n behoorlike ekklesiologie losgemaak word nie.

## Slot

Waar die kerk met verkondiging, onderrig, toerusting, herderlike sorg en dienswerk besig is, pas erns en eenvoud. Gereformeerdes bely immers die duidelikheid en eenvoud van die Skrif en glo dat dit rigtinggewend is vir die hele lewe.

Daarom is die verinnerliking van die waarhede van die Skrif oor God-Drieënig en ons verhouding tot Hom, die besef hoe groot my sonde en ellende is, hoe ek daarvan verlos

71 Hierdie "geykte" bewoording is intussen gewysig om te lees: "deur verkondiging, onderrig, toerusting, herderlike sorg en dienswerk" (NGK-KO 2007:22).

72 Die NGK-KO 2007 bepaal dat die kerkorde met 'n twee-derde meerderheid van die aanwesige lede van die Algemene Sinode goedgekeur moet word. Dit verskil van gewone sinodebesluite wat 'n volstrekte meerderheid van die aanwesige lede vereis (kyk Reglement van Orde NGK-KO 2007:97).

kan word en hoe ek God daarvoor dankbaar moet wees,[73] waarhede wat "die jeug" nie kan ontbeer nie. Dit is nie lewenswaarhede vir "eendag as ons groot is" nie, maar vir almal nóú.

Hierdie uitgangspunt beteken dat die jeug deel is van die gemeente. Dat 'n sinvolle kerklike bediening aan die jeug by die Woord begin en dat dieselfde Blye Boodskap ook aan hulle bevrydende vreugde bring.

73 Hierdie drie dinge naamlik oor sonde, verlossing en dankbaarheid vorm die drie groot sake waaroor die Kategismus handel en is die drie dinge wat jy – aldus Kategismusvraag 1 – nodig het om te weet ten einde getroos te lewe en te sterwe.

# HOOFSTUK 18

## Die Kerklike Tug: 'n Anachronisme?

*Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 59-66*

Natuurlik sal sommige wonder oor die noodsaak van 'n hoofstuk oor die kerklike tug: is dit regtig nog relevant in ons moderne tyd?

Die oorheersende indruk is dat die tug nie – meer – ernstig toegepas word nie: nie in die NG Kerk nie, nie in ander gereformeerde kerke nie, al bely gereformeerdes in Artikel 29 van die Nederlandse Geloofsbelydenis dat die "suiwer" bediening van die Woord en die sakramente en die kerklike tug "om die sondes te straf" die drie merktekens van die ware kerk is.

Word dit wel toegepas, word dit beperk tot growwe seksuele sondes of die versuim van dominees met die verontskuldiging dat openbaar-aanstootlike sondes soos moord en roof nie sommer onder lidmate voorkom nie en in elke geval deur die staat gestraf word.

Bowendien is sommige erg bekommerd dat wanpersepsies oor die kerklike tug die getalle van lidmate in gereformeerde kerke sal knou. Daar is die persepsie dat dit koud, klinies en regstegnies is; dat kerklike liggame hulle in die proses self omvorm tot onkerklike howe wat hulle nie is nie en nie in staat is om te kan wees nie, en dat mense wat self nie onberispelik lewe nie, hier oor die sondes van ander moet besluit. Dit alles plaas 'n vraagteken agter die kerklike tug as 'n daad van Bybelse liefde.

Behalwe dat teenstanders van die kerklike tug hierdie "interne" of inhoudsargumente gebruik om hulle punt te maak, gebruik hulle ook "eksterne" argumente wat op die klank af verfynd en beskaafd voorkom (kyk Strauss 2008b:242-243).

So word daar vanuit 'n post-modernistiese benadering aangevoer dat elke mens geregtig is op sy eie verhaal en dat een mens nie vir 'n ander kan sê dat hy of sy verkeerd is nie. So 'n oortuiging maak die tug natuurlik in beginsel onmoontlik. Hoe kan jy kerklike tug toepas as etiese oordele en etiesgefundeerde optrede nie op eksterne konstantes – buite die indiwiduele mens – berus nie, maar relatief is?

Vanuit 'n tipiese modernistiese of humanisties-indiwidualistiese hoek waarin indiwiduele menseregte 'n groot rol speel, kom daar ook prinsipiële besware teen die kerklike tug. In hierdie benadering wat hom uitdruk in die kollegialisme as 'n onkerklike stelsel van kerkregering,[74] word die staat bygetrek om die godsdiensregte van indiwidue teen mekaar te beskerm. Die klem lê nie op gemeenskaplike gedragskodes of geloofsbelydenisse as die uitdrukking van kerkeenheid nie (Bouwman 1985b:556). Die indiwidu se vryheid van gewete en gedrag kry voorrang bo gemeenskaplike kerklike norme. Boonop maak die

74 EPJ Kleynhans wys gedokumenteerd daarop dat die kollegialisme as 'n stelsel van kerkregering die kerk degradeer tot 'n geoorloofde vereniging of *collegia licita* wat sy staanplek ontleen aan die Natuurreg. Dit misken die gesag van Christus as die enigste Regeerder van sy kerk deur sy Woord en Gees. Kleynhans (1982:84-88) noem die kollegialisme 'n vergryp aan die wese van die kerk as sodanig.

huidige demokratistiese (verabsoluteerde demokratiese) klimaat in Suid-Afrika met sy klem op indiwiduele inspraak kerkvergaderings wat van “bo af” oor die lot van lidmate besluit, ondenkbaar (*Vrye Afrikaan* 18 Oktober 2007:3).

Die vraag is egter: hou hierdie kritiek water en watter vertrekpunte blyk – byvoorbeeld – uit die gereformeerde NGK-KO se hantering van die kerklike tug? Kan die kerk tug toepas én ’n instelling bly wat “in liefde” op die Christelike geloof afgestem is?

Om hierdie vrae te antwoord, moet die kerkordes waarin dit voorkom inhoudelik ontleed word. Van hieruit word die tugaksies in die betrokke kerk of kerkverband tog bepaal. Die lig val weereens hoofsaaklik op die NG Kerk.

## NGK-KO en kerklike tug: vertrekpunte

Die NGK-KO, soos die DKO en die GKSA-KO, begin met ’n bepaling van die doel en aard van die “kerklike opsig” en “kerklike tug”.[75]

Volgens die NGK-KO word die kerklike opsig en tug “uitgeoefen” tot eer van God, heil van die kerk of gemeente en behoud van die sondaar. In beginsel gaan dit hier om ’n saak met ’n *geestelike karakter* wat pas by die kerk as ’n “geloofs- en ’n liefdesgemeenskap”. Daarom, aldus NGK-KO, moet dit op ’n kerklike wyse met geestelike middele uitgeoefen word. Met hierdie aanduiding van die karakter van die kerklike tug gebruik die NGK-KO sy eie unieke bewoording. Dit gaan ’n stappie verder deur die “amptelike” kerklike opsig en tug ook as “pastoraal-kerkregtelik” van aard te omskryf. ’n Liefdeshandeling wat wil nadertrek en terselfdertyd “billik en regverdig” toegepas moet word (NGK-KO 2007:24).

Die DKO en die GKSA-KO volg dieselfde gedagtelyn, hoewel minder uitvoerig en nie so bewoord nie. Beide volstaan met die geestelike aard van die kerklike (GKSA) of Christelike (DKO) tug (weer hierdie terme as wisselterme, PJS) wat van die burgerlike straf onderskei moet word. Beide wil die sondaar met die kerk en sy naaste versoen en die aanstoot (GKSA) of ergernis (DKO) uit die gemeente van Christus verwyder. Hoewel die GKSA-KO graag Dordts oorkom, voeg dit op hierdie punt by dat die tug ook op die handhawing van die eer van God gerig is (Pont 1981:184; Visser 1999:261).

Die bepalings van die NGK-KO beantwoord reeds van die vrae oor die kerklike tug.

Begrippe soos die “eer van God”, “heil van die gemeente” en “behoud van die sondaar”, gekoppel aan ’n liefdes- of pastorale handeling wat wil nadertrek en herstel, toon duidelik die Bybelse inslag van “tug omdat jy liefhet”. ’n Tuglose kerk is, Bybels beskou, ’n liefdelose kerk. Tug in die Bybelse sin van die woord is niks minder nie as ’n soeke na sondaarmense met die doel om hulle met God en sy eer te versoen; om hulle in ooreenstemming met sy Woord en sy wet te bring.[76]

---

75 In die mees onlangse Afrikaanse vertalings van die Drie Formuliere van Eenheid word die woorde “kerklike” en “Christelike” tug albei vir hierdie saak in die georganiseerde kerk gebruik. In die NGB Artikel 29 word van die kerklike tug as een van die drie merktekens van die ware kerk gepraat, terwyl die HK in vraag en antwoord 85 van die “Christelike tug” praat. In beide gevalle gaan dit om daardie saak waarvoor die Here Jesus Christus self in Matt 18 aanduidings gee. Behalwe dat kerklike tug ook Christelik moet wees, onderskei die woorde “kerklike tug” hierdie kerklike handeling van die staat se burgerlike straf of ’n vereniging se dissiplinêre kode.

76 Vgl. die derde deel van die Heidelbergse Kategismus wat na die wet (10 gebooie) van die Here as die sentrale liefdesgebod en as ’n reël vir dankbaarheid verwys.

Die vraag wat gereformeerde kerke hulleself moet afvra is of hulle steeds gereformeerd is as die Bybelse lyn of tendens tot Woord- en geestelike tug verlore gaan of verontagsaam word. Gehoorsaamheid aan die Woord is immers die rede vir en doel van hulle bestaan.

## Geredde sondaars

Sondaarmense wat hulle nie deur die Woord laat aanspreek nie smoor die effek van die redding van God in die begrip "geredde sondaars". 'n Uitdrukking van Martin Luther met sy Latynse stelling van *simul iustus ac peccator.* Dit is: ek is tegelykertyd geregverdig én sondaar (De Jong 1987:170).

God regverdig sondaars déúr die geloof in hulle te werk (nie op grónd van hulle geloof nie, omdat dit op 'n onverdienstelike verdienste van mense sou neerkom, PJS) en so van hulle *geregverdigde sondaars* te maak: geregverdigde maar nie volmaakte sondaars nie (Lilje 1983:99) of mense met die "reeds" en die "nog nie" in hulle. Mense wat deur Paulus in Efesiërs bestempel word as die bestemde of uitverkore gelowiges van God (die reeds in 1: 3-14) wat tegelykertyd moet "breek met die ou sondige mens in hulle wat deur sondige begeertes verteer word" (die nog nie in 4:22). So is hulle *tegelyk* geregverdig en sondig en bly hulle "voorwerpe" van die kerklike tug.

Die Bybelse beeld van die ouderling as 'n herder is 'n ferm "nee" vir liefdelose tugaksies. Na aanleiding van Christus se voorbeeld as die Goeie Herder van Johannes 10 is 'n goeie herder iemand wat sy lewe vir sy skape aflê en hulle lei om Hom te volg.

Die eise van billikheid en regverdigheid vir die kerklike tug, soos bepaal in die NGK-KO, dui op twee uitgangspunte.

Die eerste punt is dat opregte Bybelse liefde regverdigheid en billikheid veronderstel. Dit is immers die lied van die liefde wat dit in 1 Kor. 13 uitsing dat die liefde hom nie verbly oor die onreg nie – al is dit hoe klein – maar verheug oor die waarheid. Enige Woord- of geestelike tug moet toepaslik en regverdig wees. En enige pastorale handeling moet volg op 'n raakvatkennis en insig van die probleem wat hanteer word.

Die tweede punt is dat die NGK-KO hiermee aantoon dat die lewe 'n eenheid is – vgl. Hoofstuk 1 – en dat liefde, geloof én reg met mekaar saamhang. Daarom betoog Du Plooy (2007:18vv) tereg dat die sogenaamde reëls van natuurlike geregtigheid nodig is in kerklike tugsake as pastorale handelinge. Hierdie reëls maak nie van 'n tugsaak 'n kliniese, formele hofsaak nie. Hulle is "natuurlike" of breed aanvaarde norme vir geregtigheid in kwasi-judisiële handelinge: handelinge op nie-staatlike lewensterreine wat die skyn van regspleging vertoon en daarom óók regverdigheid vereis – die kern van die taak van die staatsowerheid en "burgerlike" howe (Sadler 1979:50-51). Nie-staatlike of "natuurlike" regverdigheid wat ook 'n norm is in ouertug, onderwysinstellings wat dissiplinêre stappe neem, dissipline op kantoor en ander nie-staatlike lewensinstellings.

## Vrees vir hersiening deur die burgerlike hof

'n Saak in kerklike kringe wat kommer wek is dat kerkvergaderings in tugsake deur die burgerlike hof op hersiening geneem kan word. In sy studie oor die kerklike tughandeling gaan Sadler (1979:182-194) uitvoerig hierop in.

Hoewel Sadler sy werk voltooi voor die veranderde regsituasie na die aanvaarding van die Grondwet van 1996 in Suid-Afrika, wil dit voorkom asof die Handves van Regte van hierdie Grondwet wat met sy vertrekpunte van menswaardigheid, gelykheid en vryheid die regstelsel in Suid-Afrika wil omvorm nie op hierdie punt 'n verandering noodsaak nie (Kleyn en Viljoen 1999:261). Inteendeel, dit kom voor asof 'n toepassing van die reëls van natuurlike geregtigheid gemaklik binne die drie vertrekpunte funksioneer. Boonop kan geen kerkvergadering vanuit 'n Bybelse oogpunt weier om die drie vertrekpunte ook in ag te neem nie.

So bly die kerk in kerklike tugsake getrou aan die uitgangspunt van hierdie werkie: Christusgesag is Woordgesag.

Sadler (1979:184-194) meen dat die Suid-Afrikaanse howe vier sake oorweeg voordat hulle 'n kerklike tughandeling as kwasi-judisiële handeling hersien: dit moet *ultra vires* of in stryd met sy eie kerkorde wat sy bevoeghede omskryf wees; dit moet bots met die reëls van natuurlike geregtigheid; dit moet die klaer benadeel of die opset hê om die klaer te benadeel; of dit mag wees dat die klaer nie afstand gedoen het van sekere regte nie en dat die kerkvergadering nagelaat het om hierdie regte te handhaaf. 'n Kerkvergadering wat egter te veel op die gronde vir hersiening konsentreer span die kar voor die perde. Wat Sadler betref, moet kerkvergaderings eerder fokus op die intern-kerklike vereistes vir 'n geldige kerklike tughandeling.

Eerstens moet die tughandeling aan die hand van Skrifbeginsels geskied. Tweedens moet dit ooreenstem met die bepalings van die Kerkorde vir die uitoefening van die tug. En derdens moet dit rekening hou met die reëls van natuurlike geregtigheid (Sadler 1979:51). Sadler aanvaar die reëls van natuurlike geregtigheid om twee redes as 'n intern-kerklike vereiste: dit berus op algemene billikheidsoorwegings en klop met Skrifbeginsels.[77]

Hierdie reëls is: die *audi alteram partem-* en *nemo iudex in causa sua*-reëls, die reël van onpartydigheid en die reël van behoorlike aandagbesteding. Anders gestel: dit behels vier reëls: die eerste is dat daar na die ander kant van die saak ook geluister moet word; die tweede dat niemand regter in sy eie saak mag wees nie – nie as klaer of aangeklaagde of een met een of ander voorafbepaalde belang by die uitslag nie; die derde is onpartydigheid wat 'n bewese of 'n redelike (binne die konteks) vrees vir vooroordeel uitsluit; en die vierde aandagbesteding wat vereis dat die betrokke kerkvergadering of ondersoekliggaam deeglik op die saak en sy meriete ingegaan het (Sadler 1979:185-191).

Dit is opmerklik dat Sadler daarvan oortuig is dat die kerk nie die kerklike of geestelike aard van die tughandeling hoef prys te gee om aan 'n hersiening deur die burgerlike hof te ontkom nie, solank hierdie aard nie die algemene vereistes vir geregtigheid uitsluit nie. Ander skrywers argumenteer in dieselfde rigting (Coertzen 2003:210 vv.; Du Plooy 2007:18 vv.).

---

77 Vir die vier reëls meen Sadler om Skrifbegronding te vind in Deut. 1:17, 16:19; Joh. 7:51; Hand 23:30, 25:16 en Jak 1:9. Hoewel die reëls nie in hierdie dele eksplisiet behandel en begrond word nie, word dit daarin geïmpliseer of geëkspliseer. Dit is asof die Bybel die reëls as 'n normatiewe gegewe aanvaar (Sadler 1979:54).

## Kerklike tribunale?

Teen hierdie agtergrond moet die voorstel dat die NG Kerk kerklike tribunale skep om sake rondom die diensverhoudinge van kerklike amptenare of die bevoegdheidsake van predikante te hanteer (NGK 2007:325) benader word. Die voorstel maak voorsiening vir algemene én sinodale tribunale wat as spesialisinstellings hierdie tugverwante sake hanteer. Die voorstel laai sulke tribunale nie net met regskundiges nie, maar huisves tog die neiging om enkele kundiges in kleiner eenhede saam te trek om beslissings te neem wat aan 'n hersiening deur die burgerlike hof kan ontkom.

Die voorstel laat die indruk dat die onpersoonlike neiging van sulke tribunale wat tot een per sinode beperk word en sake meer klinies-korrek en vinniger afhandel wegdryf van die pastorale karakter van die kerklike tug. Kerklike tug wat die opdrag word van 'n tribunaal los van kerkvergaderings en gelaai met kundiges wat nie noodwendig ingetrek word in die struktuur en styl van kerkregering nie verloor sy karakter.

Daarby is dit 'n relevante vraag of die huidige stelsel wat voorsiening maak vir 'n kleiner kommissie van die betrokke kerkvergadering waarop regskundiges benoem kan word nie suksesvol is nie. So 'n kommissie as verlengde van sy opdraggewende kerkvergadering behou sy kerklike verankering op kerkraads-, rings- of sinodale vlak en spring, as 'n kommissie wat net vir 'n sekere geval aangewys word, die kliniese neiging van slegs een kommissie vir alle sake in die sinodale gebied vry. Die voorstel bevat geen verwysing na bestaande statistiek in die verband nie, terwyl persoonlike ervaring die afgelope dekade bevestig dat die huidige stelsel kan werk. Indien 'n hoërhof 'n kerkvergadering op hersiening neem, hanteer hy hom in elke geval vanuit 'n kwasi-judisiële oogpunt. Hy vra nie van die kerk 'n foutlose toepassing van geregtigheid nie, maar 'n breë gehoorsaming daarvan (Sadler 1979:194 vv.).

Die kritiek dat meer persone met 'n persoonlike belang by die saak of die persoon in gedrang makliker onder die huidige stelsel kan voorkom (NGK 2007:328) word juis vermy deur die toepassing van die reël *nemo iudex in causa sua* (dat niemand regter in sy eie saak kan wees nie) of die eis van onpartydigheid. Voorstanders van kerklike tribunale in die NG Kerk staaf nie hulle bewerings met konkrete voorbeelde nie.

'n Deurskou van die bepalings van die NGK-KO oor die kerklike tug toon dat die reëls van natuurlike geregtigheid soos geïntegreer met die aard van die kerklike tugproses daarin opgeneem is. In ooreenstemming met die argument dat hierdie reëls Bybels- en kerklik aanvaarbaar is, stel NGK-KO Artikel 60 dit aan die begin dat die kerklike opsig en tug "uit 'n Bybelse en geestelike oogpunt billik en regverdig" toegepas moet word (NGK-KO 2007:24).

## Die aanvang van die tugondersoek

Artikel 63 van die NGK-KO (2007:25-28) handel oor die "amptelike ondersoek". Dit is ook die artikel waarin die neerslag van die reëls van natuurlike geregtigheid soos versoen met die eie aard van die kerk as geloofsverband die meeste voorkom.

Getrou aan die kerkordelike opdrag van kerkvergaderings moet die kerkraad tugsake hanteer waarby "gewone" lidmate betrek word en die ring tugsake waarby ampsdraers betrek word. Die betrokke kerkraad of ring kan die saak self hanteer of 'n gevolmagtigde kommissie aanwys om dit te doen. Hierdie kommissie moet uit ten minste vyf lede

bestaan waarvan ten minste drie ook lede van die betrokke kerkvergadering moet wees. Twee mikpunte lê hiermee in die visier: (1) dat die tug pastoraal van aard is wat meebring dat die betrokke vergadering as kerkvergadering dit nie heeltemal uit sy hande kan laat gaan nie en (2) dat die gevolmagtigde kommissie met kundiges – uit 'n regs- en 'n breedkerkregtelike oogpunt – "gelaai" kan word en nie te klein vir behoorlike onderlinge oorleg moet wees nie. Regskundiges kan die regverdigheid van die proses stimuleer en kerkregkundiges die geledere versterk met kennis van die inhoud en agtergrond van die Kerkorde.

Omdat dit hier om 'n taak van die betrokke kerkvergadering en nie verteenwoordiging op die vergadering gaan nie, kan persone buite die betrokke vergadering of gemeente ook by so 'n kommissie betrek word. Kennis en onpartydigheid kan so verhoog word. Indien die betrokke kerkvergadering besluit om die tugsaak self te hanteer, kan hy ook kundiges van buite koöpteer. Tugsake teen ampsdraers of kerkraadslede word na die ring verwys omdat hulle mede-kerkraadslede in so 'n geval moontlik subjektief kan wees en die ring 'n beter kans op onpartydigheid het. Die hantering van tugsake teen ampsdraers deur instansies van die kerkverband het 'n lang geskiedenis in gereformeerde kerke in die Nederlandse tradisie (Pont 1981:185).[78]

Om geregtigheid deur ingeligte beslissings te bevorder, moet 'n lid van die vergadering wat die saak hanteer vir die volle duur van die ondersoek teenwoordig wees. Selfs al sou sy termyn of tyd in die betrokke vergadering verstryk. Om onpartydigheid te verseker, kan beide die ondersoekliggaam en aangeklaagde wat besware het teen die samestelling of onpartydigheid van die ondersoekliggaam aansoek doen dat 'n ander liggaam die saak hanteer. Hierdie prosedure word in die NGK-KO uitgestippel. Omdat die kerklike tug nie net gerig is op geregtigheid aan die aangeklaagde nie, maar ook die eer van God en die heil van die kerk, kan die ondersoekliggaam oor dieselfde saak ook so 'n versoek rig.

Voordat 'n kerkvergadering of sy gevolmagtigde kommissie 'n tugsaak ondersoek, moet hy gesuiwer word. Dit beteken dat die persoon(e) wat in die saak geïmpliseer word of die klaer(s) of die aanbringer(s) of draer(s) van die gerug of verslag oor 'n sonde nie deel van die liggaam wat die saak ondersoek kan wees nie. Die reël wat hier geld is *nemo iudex in causa sua*. Hierby moet die beginsel van onpartydigheid ook gevoeg word.

'n Tugwaardige sonde wat amptelik deur 'n kerklike liggaam hanteer word druis in teen die Woord van God en die belydenis van die kerk en is van 'n openbare aanstootlike aard. So 'n sonde kan ook *via* die voorskrifte van Matteus 18:15-17 onder die aandag van die kerk kom (NGK-KO 2007:25). In 1998 het die Algemene Sinode van die NG Kerk bepaal dat 'n tugwaardige sonde ten diepste teen die Skrif en die belydenis ingaan en dat die Kerkorde nie op hierdie punt as maatstaf gebruik kan word nie (NGK-KO 1998:21). Laasgenoemde is immers ondergeskik aan beide die Skrif en belydenis en vorm nie die onderlinge verdrag, basis of akkoord op grond waarvan lidmate "met behoud van hulle godsdiensregte" – kollegialisties verstaan – tot die kerk toetree nie (vir 'n beredenering van hierdie saak, vgl. Strauss 2009:496-497). In 'n gereformeerde kerk is die belydenis die akkoord van kerklike gemeenskap (Bouwman 1985b:556).

---

78 In die DKO was die bepaling dat tugsake teen ampsdraers met die hulp van 'n buurkerkraad hanteer word. Die oogmerk was natuurlik groter onpartydigheid (Pont 1981:185). Daarom dat die NGK-KO (2007:25) dit tans na die ring verwys.

Die begrip "openbare aanstootlike sonde" beteken dat kerkvergaderinge hulle nie ophou met elke klein sondetjie of nietighede nie, al gaan die tug oor die hele lewenswandel van *alle* doop- en belydende lidmate. Juis die feit dat sonde ingaan teen die Woord van God én die belydenis toon dat dit afstuur op 'n oortreding van kernwaarhede soos vervat in laasgenoemde.

Die NGK-KO bepaal dat 'n tugwaardige sonde op een van drie maniere voor 'n kerkvergadering kan kom: deur 'n skriftelike klag, 'n nadelige gerug of 'n verslag aan 'n kerkvergadering oor kerklike werksaamhede. In die geval van 'n gerug of 'n verslag moet die kerkvergadering wat die saak hanteer sorg dat die aard van die beweerde sonde op skrif gestel word. In so 'n geval word 'n vergadering of sy gevolmatigde kommissie nie as bevooroordeeld of geprejudiseer beskou nie. Die doel van 'n skriftelik geformuleerde beweerde sonde is om sekerheid daaroor aan die aangeklaagde(s) of geïmpliseerde(s) te gee. Hierdie sekerheid kan hom/haar/hulle in staat stel om sinvol te antwoord tydens die toepassing van die *audi alteram partem*-reël deur die vergadering. Boonop gee dit aan die ondersoekliggaam die moontlikheid van meer duidelikheid oor wat hy moet ondersoek. 'n Geformuleerde bewering soos aanvaar deur 'n vergadering beteken nog nie dat hy die geldigheid daarvan onderskryf nie. Dit beteken slegs dat die vergadering oordeel dat dit die saak is wat hy moet ondersoek.

Die sekerheid wat 'n geformuleerde beweerde sonde bied vergemaklik die ondersoek op twee punte: dit omskryf die beweerde sonde en pen dit in woorde op papier vas en dit verhoed dat die klag, verslag of gerug oor die sonde tydens die ondersoek inhoudelik skuif en so 'n vae, onseker saak word.

Juis omdat die kerklike tug primêr die eer van God en die heil van die gemeente beoog, word 'n klag, gerug of verslag die eiendom van die kerkvergadering of sy gevolmagtigde kommissie by die ter tafel neem daarvan. Indien die klaer of draer van die saak tydens die ondersoek koue voete kry, kan die vergadering of kommissie, indien hulle glo dat die eer van God op die spel is, die saak afhandel.

Ter wille van billikheid aan die partye en 'n gelyke behandeling van beide die klaer(s) of draer(s) en die geïmpliseerde(s), moet 'n klag die aard, plek en tyd van die beweerde sonde vermeld – soos die geformuleerde sonde na aanleiding van 'n gerug of 'n verslag – en 'n redelike tyd (in die omstandighede) voor die ondersoek aan die geïmpliseerde(s) oorhandig word. Hierdie bepaling wil verseker dat laasgenoemde 'n billike kans vir voorbereiding kry.

Voordat die tugondersoek plaasvind, kan die ondersoekliggaam 'n voorlopige ondersoek deur van sy lede laat doen. Hierdie ondersoek is onderworpe aan dieselfde bepalings as die werklike tugondersoek, maar moet beperk word tot "feitelike inligting" oor die inhoud en verloop van die ondersoek en tot stawende materiaal.

## Die tugondersoek

Kerkvergaderings wat tugondersoeke doen vergader *in camera* of is geslote. Die rede is dat ongesifte of ongetoetsde getuienis wat in so 'n ondersoek na vore kom sake in die gemeente onnodig kan bemoeilik. Boonop kan die openbare karakter van 'n vergadering getuies inhibeer. Dit is nie nodig dat almal binne en buite die gemeente van alle detail rondom persone weet nie.

In ooreenstemming met die *audi alteram partem*-reël, moet alle partye voldoende kans kry om hulle saak te stel. In die proses beskik hulle nie oor regsverteenwoordiging soos in 'n hof nie. Hulle kan wel bygestaan word deur 'n ander lidmaat van die eie of 'n ander gemeente. Hierdie "bystaan" beteken egter nie dat hierdie persone namens hulle praat, besluit en optree nie. Dit beteken eerder dat hierdie persone geraadpleeg kan word, binne en buite die vergadering. 'n Raadpleging wat die betrokke party kan help om sy eie posisie beter te verstaan.

Op hierdie punt is 'n waarskuwing aan die adres van kerklike ondersoekliggame dalk van pas. Gewoond aan die redelike tempo waarin byvoorbeeld die NG Kerk sy vergaderings afhandel, kan tugsake ook met die een oog op die horlosie afgehandel word. Die erns waarmee die *audi alteram partem*-reël benader word sal hierin egter versigtigheid bring.

'n Behoorlike luister na almal en veral geïmpliseerdes én sinvolle vrae om agter die kap van die byl te kom vra geduld en nogmaals geduld. Tugsake wat oor belangrike goed soos Christengelowiges se persoonlike skuld aan openbaar-aanstootlike gedrag beslis moet eerder te lank as te kort duur. In sake wat die bevoegdheid van predikante raak kan die uitslag van so 'n saak so 'n persoon se onmiddellike én afsienbare toekoms bepaal. Dit is ernstige en emosionele sake wat kwaliteittyd en -aandag nodig het. Daarom moet 'n ondersoekliggaam "agteroor leun" as die soeke van die waarheid en die liefde dit vereis. Om die "derde myl" met iemand te loop is hier vanpas. 'n Tugsaak wat 'n liefdesaksie is soek na die waarheid, maar ook die hart van die geïmpliseerde. Die eer van God sluit immers ook die behoud van die sondaar in. Hierdie deur moet deurgaans gedurende die verloop van die ondersoek oopgehou word.

Ter wille van kennis van al die feite/oorwegings wat op die saak betrekking mag hê, moet die klaer sowel as die aangeklaagde/geïmpliseerde vir die volle duur van die ondersoek teenwoordig wees. Die vergadering wat primêr op die eer van God gerig moet wees kan self ook getuies roep of getuienis versamel om by die waarheid uit te kom. Die partye kan in die loop van die saak verdere getuienis aanbied om die ondersoekliggaam te help om tot 'n verantwoorde bevinding te kom. Vrae kan oor en weer tussen die klaer(s) en geïmpliseerde(s) gestel word. Ter wille van regverdigheid en ingeligtheid moet alle lede van 'n ondersoekliggaam vir die volle duur van die ondersoek teenwoordig wees om verantwoorde besluite te kan neem.

## Die toepassing en opheffing van tugmaatreëls

Geestelike tugmaatreëls het geestelike oogmerke.

Die standaardmaatreëls in gereformeerde kerke hou rekening met die erns van die sonde of oortreding en kan lei tot (1) 'n vermaning binne of buite die betrokke vergadering of ondersoekliggaam; (2) sensuur wat onthouding van die sakramente en die intrekking van die reg om tot 'n amp verkies te word of om met ampsdiens voort te gaan, beteken; (3) of afsnyding van die gemeente. Hierdie maatreëls word gewysig op predikante toegepas. Die NGK-KO Artikel 64 (2007:28-29) gaan volledig hierop in.

Die NGK-KO Artikel 66.1 raak die geestelike oogmerke van die kerklike tug aan.

Kort en kragtig word dit hier gestel dat "tugmaatreëls berou en inkeer ten doel" het en met die inagneming van die eer van God opgehef kan word.

Die eer van God, soos hier gestel, handel oor meer as een aspek. Dit gaan oor berou en inkeer, maar ook oor die effek van die terugaanvaarding van die sondaar in die gemeente. Berou in die geval van sondes wat in die gemeente bekend is, moet gepaard gaan met 'n kommunikasie of bekendmaking aan die gemeente en 'n herstel in die amp moet gepaard gaan met die herstel van so 'n persoon se geloofwaardigheid in die amp. Alles sake wat in ag geneem moet word by die opheffing van die tugmaatreëls.

Die herstel van 'n persoon se geloofwaardigheid is die rede waarom die ontneming van die bevoegdheid as proponent en predikant "as gevolg van ergerlike sondes" alleen deur die Moderamen van die Algemene Sinode van die NG Kerk verleen kan word. Hierdie herstel kan "alleen by hoë uitsondering" op grond van gunstige verslae van die betrokke ring of sy gevolmagtigde kommissie én op aanbeveling van die Algemene Sinode se Taakspan vir Regte toegestaan word. Dié ergerlike sondes sluit sake in soos owerspel, moord, egskeiding, onsedelikheid, meineed, diefstal of leerdwaling (NGK-KO 2007:30).[79]

Die opheffing van tugmaatreëls lei die gesprek terug na die begin: die drieërlei doel of oogmerke van die kerklike opsig en tug.

79 Visser oordeel tereg dat elke tugsaak in sy eie omstandighede beoordeel moet word. Daar moet nie by voorbaat bepaal word dat 'n persoon wat 'n sekere "gelyste" sonde gepleeg het nooit weer tot die amp toegelaat mag word nie. Dit is 'n onaanvaarbare kasuïstiek (Visser 1999:302).

# HOOFSTUK 19

## Ekumene ook Ordelik?

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikel 70*

Kerkreg as ’n dienende reg wil die ontwikkeling en groei van die kerk as ’n Christelike geloofsverband stimuleer en nie strem nie.

Boonop is ’n goeie kerklike orde ’n saak wat alle kante van die kerklike lewe bedien. Selfs kerklike ekumene moet deur die orde van die kerk bedien word.[80]

Daar bestaan meer as een verklaring vir die woord “ekumene”. In hierdie werkie word dit gebruik as ’n versamelnaam vir die betrekkinge tussen kerke waarvan die dieperliggende doel die eenheid van die kerk van Jesus Christus op aarde is.[81]

Ekumene het meer kante as net die spreekwoordelike eenheid van kerke “in” Christus.

Hierdie eenheid in Christus verhinder nie dat die gereformeerde ekumene tradisioneel ’n sirkelbenadering volg nie. In die NGK-KO word dié benadering in Artikel 70 omskryf. Hierin word ’n onderskeid gemaak tussen vier soorte verhoudinge: volle, gedeeltelike, dialoog- en insidentele kontakverhoudinge. Ten opsigte van lidmaatskap van ekumeniese liggame of organisasies word gepraat van volle en waarnemerlidmaatskap.

Die verskil tussen volle en gedeeltelike of dialoogverhoudinge word bepaal deur die mate waarin kerke met mekaar in belydenis en hoofsake van kerkinrigting saamstem (NGK-KO 2007:32 vv). Aan sommige kerke met wie jy feitlik net saamstem oor ’n eenwees in Christus en dat misdaad in Suid-Afrika ’n gruwel is, kan jy kerklik nie baie naderkom as insidentele kontakverhoudinge nie. Die ontbreking van ’n eenheid in Skrifverstaan en belydenis verhoed dat jy die noue geestelike eenheid wat hom uitdruk in die wese van die erediens en die prediking beleef.

Voor 1994 as die groot waterskeidingsjaar in politiek Suid-Afrika was die NG Kerk se ekumeniese verhoudinge beperk tot gereformeerde kerke en ekumeniese liggame.

80 Vir ’n resente doktorale studie in die verband, kyk Van der Merwe 2010. Hierdie proefskrif gee ’n handige literatuuroorsig van die tema.

81 Sedert die 15de-eeuse Reformasie is die begrippe “sigbaar” en “onsigbaar” ontwikkel vir twee kante van die kerk. Hierdie onderskeiding dra egter ’n Grieks-filosofiese belasting waarin die onsigbare verhef word tot die wese of volmaakte kant van die eenheid en die sigbare tot die uiterlike, minder wesenlike, onvolmaakte vormgewing daarvan. Mens sou kon sê dat die gelowiges se deelwees aan die liggaam van Christus – hulle “in Christuswees” – wel ’n onsigbare kant van hulle kerkwees verteenwoordig. Tog moet die eenheid van die kerk as gawe en opdrag hom in alle fasette van die kerklike lewe uitdruk: daar is die eenheid in geloof en belydenis; in getuienis oor ’n bepaalde saak; in die gemeente; in kerkverband wat ’n eenheid in belydenis en die hoofsake van kerkinrigting impliseer; of in die gesamentlike aanpak van kerklike projekte soos Bybelvertaling en hulp aan armes (vgl. Strauss 2002:183).

## Twee faktore bepaal NG ekumene tot 1990/1994

Twee sake het die NG Kerk se verhoudinge met ander kerke en met ekumeniese liggame voor 1990/1994 bepaal: botsings met ander kerke en ekumeniese liggame oor apartheid en 'n voorkeur vir die gereformeerde ekumene. Tot op sekere hoogte het hierdie twee faktore met mekaar saamgehang: die gereformeerde kerke van die wêreld het 'n meer geduldige en minder radikaal-kritiese houding teenoor die NG Kerk se steun aan apartheid in Suid-Afrika getoon en vanweë hulle groter kerklike geesgenootskap 'n meer pastorale pad met die NG Kerk geloop.[82]

Van die kant van die NG Kerk beskou het botsings oor apartheid hom genoop om hom van twee kerklike instansies los te maak: die Wêreldraad van Kerke (in 1961) en die Gereformeerde Kerke in Nederland (GKN in 1978).

Die Sinodes van die NG Kerk in die Vrystaat en Natal het vanweë sy dun basisformule nooit lede van die Wêreldraad van Kerke geword nie. Die streekkonferensie van die Suid-Afrikaanse lidkerke van die Wêreldraad in 1960 by Cottesloe in Johannesburg oor apartheid het ook die einde van die lidmaatskap van die Transvaalse en Kaapse Sinodes beteken. Cottesloe het ná die gebeure by Sharpeville in Maart 1960 en die daaropvolgende onrus in ander gebiede in Suid-Afrika vergader. Apartheid is nie prontuit afgekeur nie, maar kritiese geluide is gemaak oor aspekte daarvan. Hierdie kritiek was eventueel genoeg vir dié twee Sinodes om hulle aan die Wêreldraad te onttrek. Apartheid was op daardie stadium nie die enigste faktor wat NG-denke oor die Wêreldraad bepaal het nie. In die geval van Kaapland en Transvaal het dit egter die deurslag gegee (vir 'n volledige uiteensetting kyk Strauss 1989a:146-162).

Die NG Kerk het ook sy bande met die enigste buitelandse kerk met wie hy tot op daardie stadium "volle" verhoudinge gehad het oor 'n saak rondom apartheid verbreek. Dit was in 1978 toe die GKN besluit het om sy steun aan die Spesiale Fonds van die Wêreldraad te hernu. Uit hierdie fonds is sogenaamde humanitêre skenkings aan – soos hulle toe in die NG Kerk genoem is – terroriste-organisasies soos Swapo en die ANC gemaak. Die NG Kerk het sy besware teen die GKN ook op sekere omstrede leerrigtings in die GKN gerig, maar die steun van die GKN aan die Spesiale Fonds het op 6 April 1978 (presies 326 jaar na die landing van die Hollander Jan van Riebeeck aan die Kaap!) die deurslag gegee. Vir die NG Kerk sou die GKN voortaan soos enige ander kerk wees met wie hy geen besondere bande het nie (vgl. artikel by Strauss 1992:67-78).[83]

---

82 Vgl. die verskil tussen die benadering van die Gereformeerde Ekumeniese Raad en die meer algemene Wêreldbond van Gereformeerde Kerke teenoor die NG Kerk. Laasgenoemde het die NG Kerk geskors oor sy teologiese en morele steun aan apartheid en 'n *status confessionis* daarteen afgekondig. Dit alles het gevolg op 'n debat by Ottowa wat kort duskant 'n veldslag gaan draai het. Eersgenoemde was meer genuanseerd in sy afwys van kerklike steun aan apartheid en het die NG Kerk gevra om homself in die lig van die GER-besluite oor die saak te ondersoek. Vgl. ook die nie-gereformeerde Wêreldraad met sy Spesiale Fonds teen rassisme en morele steun aan die sogenaamde bevrydingsbewegings in die hoogbloei van die wapenstryd (Strauss 2004:96 vv.).

83 Hierdie niksseggende omskrywing van die verhouding met die GKN nadat die NG Kerk die sogenaamde bande in 1978 verbreek het toon aan dat die NG Kerk die "bande" kerkregtelik – ten spyte van KO artikel 70 – nie fyn of behoorlik omlyn het nie. Woordvoerders van die GKN sou tevergeefs by die NG Kerk navraag doen oor wat die verbreking van bande in praktyk beteken. Dit is deur sommige in die NG Kerk en die GKN vertolk dat alle gesprek daarmee ook van die baan is (Strauss 1992:76-77).

Waar die NG Kerk sy bande met beide die Wêreldraad en die GKN omrede sy steun aan apartheid verbreek het, het die aversie van ander kerke teenoor sy kerklike en morele steun aan apartheid húlle eventueel genoop om hulle bande met die NG Kerk te verbreek. Trouens, vanweë sy steun aan apartheid was die NG Kerk ten tyde van sy Algemene Sinode van 1986 buitelands kerklik byna totaal geïsoleer (Strauss 2002:193 vv).

Hierdie verbreking van bande raak indiwiduele kerke wat ná 1978 kontak met die NG Kerk gehad het én die gebeure by die Algemene Vergadering van die Wêreldbond van Gereformeerde Kerke in 1982 in Ottowa, Kanada. By Ottowa is die lidmaatskap van beide die NG Kerk en die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika vanweë hierdie twee kerke se teologiese en morele steun aan apartheid opgeskort (Strauss 2004:96-121).

Die veranderde houding in die NG Kerk teenoor apartheid sedert – veral 1986 – het 'n nuwe tydvak in sy ekumeniese verhoudinge ingelei. Hy het in 1998 weer volle lid van die Wêreldbond geword, is tot sy ou vyand in die apartheidsjare, die Suid-Afrikaanse Raad van Kerke, in 1994 as waarnemer en in 2002 as volle lid toegelaat én bilaterale verhoudinge met talle buitelandse kerke het gevolg. Die moontlikheid het óók ontstaan dat die NG Kerk saam met apartheid en sy ekumeniese isolasie die gereformeerde benadering wat hy sedert die ontstaan van die Algemene Sinode in 1962 gevolg het kon agterlaat. Die sirkelbandering in die gereformeerde ekumene lei immers tot 'n vrywillige isolasie in bepaalde omstandighede (Strauss 2002:240-241).

Tog het die sirkelbenadering gebly.

Die NGK-KO is wel intussen aangepas, maar die gradebenadering van die ou Artikel 70 is herdoop tot 'n verskillende soort verhoudinge- of sirkelbenadering.

Een nuwe perspektief het in hierdie proses 'n deurslaggewende rol gespeel.

Dit is die standpunt wat al hoe meer in ekumeniese kringe gehoor word, naamlik dat 'n kerk se lidmaatskap van 'n ekumeniese liggaam nie beteken dat hy vir alles wat hierdie liggaam sê of doen verantwoordelikheid hoef te aanvaar nie. Die menings, besluite en ondernemings van ekumeniese organisasies is dié van 'n forum wat eintlik net namens homself praat. Ekumeniese vergaderings is kerkregtelik gesproke geen supersinodes wat lidkerke met hulle besluite bind nie. Ekumeniese liggame bly afhanklik van die vrywillige samewerking van lidkerke (NGK 2007 I:406 vv).[84]

Daarom hoef 'n lidkerk nie sy gereformeerde getuienis by so 'n ekumeniese liggaam te kompromitteer nie. Dit gaan hier om dialoog- of insidentele kontakverhoudinge waarvoor die NGK-KO by implikasie – hoewel hier ten opsigte van bilaterale kerklike verhoudinge – voorsiening maak (NGK-KO 2007:32 vv.).'Om met ander kerke in so 'n multilaterale vergadering saam te besluit is nie om – soos in 'n volle bilaterale verhouding – hulle bewyse van lidmaatskap, attestate en predikantsopleiding te aanvaar nie. Kerklike eenheid is alleen moontlik in daardie sake waaroor kerke geestelik saam of een voel.

Indien so 'n vertolking waar sou wees, was insidentele kontak nie eers meer moontlik nie! En dit skyn onmoontlik te wees…

84 In sy verslag aan die Algemene Sinode van die NG Kerk van 2007 onderstreep die Moderamen die "konsultatiewe" aard van ekumeniese vergaderings en die nodigheid dat die NG Kerk sy gereformeerde getuienis daar laat hoor (NGK 2007 I:406).

Dit bring ons by die sirkel- of verskillende soorte verhoudingebenadering van die NGK-KO. In dié proses word die bepalings van die NGK-KO vergelyk met ander gereformeerde kerkordes.

## NGK-KO: ’n sirkelbenadering

NGK-KO Artikel 70 gee ter inleiding belangrike vertrekpunte vir kerkeenheid.

Volgens NGK-KO is eenheid ’n gawe én ’n roeping van die kerk in gemeente- sowel as kerkverband. Eenheid is egter nie “eendersheid” nie. Die verskeidenheid van volke, tale, gebruike en kulture, wanneer reg hanteer, ondermyn nie die eenheid nie. Dit bring ’n ryke verskeidenheid – iets anders as ’n sondige geskeidenheid – in aanbidding, konfessionele uitdrukkings, formuliere en kerkstrukture.

Hoewel NGK-KO dit nie in soveel woorde sê nie, veronderstel dit ’n eenheid in die kern- of belydeniswaarhede wat op verskeie maniere in die kerk gestalte kry. Maniere wat saamhang met wat breedweg die kulturele verskeidenheid genoem kan word.

Daarby lig die NGK-KO in 70b.1.5 ook die waarheid uit dat kerkeenheid ’n eenheid in die waarheid is. “Kerke streef daarna om saam die waarheid van die Woord van die Here, wat nie ter wille van eenheid prysgegee moet word nie, te soek”. Anders gestel: kerkeenheid is ’n deel van die waarheid van Gods Woord. Daarom moet die aard van dié eenheid ooreenstem met die Woord en gevorm word deur die Woord. Dit kan nie anders nie, omdat eenheid ’n uitvloeisel is van gehoorsaamheid aan die Woord.

Binne die raamwerk van hierdie vertrekpunte gee die NGK-KO ’n aantal bepalings vir die bilaterale én multilaterale verhoudinge van die NG Kerk. By beide is daar sprake van die “aard en graad” van elke verhouding: of dit nou ’n verhouding met ’n bepaalde kerk of met ’n bepaalde ekumeniese liggaam is.

Onder bilaterale kerkverhoudinge onderskei die NGK-KO die vier soorte verhoudinge met indiwiduele kerke waarna reeds verwys is: volle, gedeeltelike, dialoog- en insidentele kontakverhoudinge.

’n Volle verhouding is net moontlik met ’n ander kerk van gereformeerde belydenis. Dit sluit voorbeelde in van erkenning en samewerking wat die NG Kerk ook tussen sy eie gemeentes aanmoedig: die onderlinge toestaan van lidmaatsvoorregte, die wedersydse erkenning van predikantsopleiding en ’n oor en weer beroepbaarheid van predikante, die stuur van afgevaardigdes na mekaar se sinodes, gesamentlike standpuntstelling en optrede en ’n wedersydse “versorging” van mekaar as kerke.

’n Gedeeltelike verhouding is moontlik met ’n kerk van gereformeerde oortuiging “soos uitgedruk in reformatoriese belydenisskrifte”. Die kern van ’n gedeeltelike verhouding is dat dit die voorloper van ’n volle verhouding moet wees. Daarom is dit afgestem op samewerking, “voortgaande” kommunikasie oor sake van gemeenskaplike kommer en ’n wedersydse versorging van mekaar se lidmate indien so versoek.

Dialoogverhoudinge geskied met kerke wat nie dieselfde belydenis of standpunte as die NG Kerk het nie. Hier gaan dit oor voortgaande gesprekke wat verskil met die insidentele gesprekke met kerke met wie daar slegs ’n kontakverhouding is. ’n Dialoogverhouding maak ook voorsiening vir samewerking en gesamentlike optredes op die “kort termyn”.

Die middelpunt van hierdie sirkelbenadering lê by kerke van gereformeerde belydenis. Selfs gedeeltelike verhoudinge maak net sin as dit die voorloper van volle verhoudinge is. Die NGK-KO gaan van die standpunt uit dat kerkeenheid primêr belydeniseenheid is en dat dit die dieperliggende doel of ideaal van ekumene is. Die gereformeerde oortuiging dat gesamentlike belydenisse die akkoord van kerklike gemeenskap is (Bouwman 1985b:556) kom hier weereens skerp deur.

In die GKSA is die gereformeerde belydenis ook die middelpunt waarom ekumene draai. Na aanleiding van GKSA-KO Artikel 85 wat die ou Dordtse bepaling verwoord dat ander kerke nie in "middelmatige sake" veroordeel moet word nie (Pont 1981:186), word die handhawing van "suiwerheid" in belydenis, liturgie en kerkregering in alle ekumeniese verhoudings vir hierdie kerke van "die uiterste belang". Met die term "korrespondensie" word hier ook 'n grade- of sirkelbenadering gevolg (Visser 1999:319).

Dit wil voorkom asof die Kerkorde van die Christian Reformed Church of North America (CRCN) na bewoording en inhoud 'n invloed op die nuwe Artikel 70 van die NGK-KO gehad het. Hierin is daar ook sprake van bilaterale en multilaterale verhoudings waaronder kerklike, korresponderende en dialoogverhoudinge. Soos die GKSA, soek die CRCN ook na "hartlike" verhoudinge met ander kerke, in besonder kerke van dieselfde belydenis, liturgie en kerkregering (Engelhard en Hofman 2001:519vv).

## Eenheid in NG kerkfamilie

Teen hierdie agtergrond is die jarelange aandrang op groter eenheid tussen die kerke van die NG Kerkfamilie in Suid- en Suider-Afrika begryplik. Benewens hulle aanvaarding van die Drie Formuliere van Eenheid en gereformeerde kerkregering, deel hierdie kerke 'n gesamentlike "NG"-geskiedenis (Strauss 2007:94 vv.).

Die voorstelle waartoe 'n gesamentlike gesprekskonferensie (Achterberg II) in April 2007 gekom het, is om die Drie Formuliere van Eenheid as belydenisbasis aan te beveel, terwyl die Belydenis van Belhar as 'n vierde belydenis deel van die belydenisgrondslag moet uitmaak, sonder om diegene wat nie "gereed of gewillig" is nie te dwing om dit as belydenis te aanvaar. Verskille oor die werklike inhoud van dit waartoe ooreengekom is, het die saak egter met 'n mistigheid beklee. As die voorlopige struktuur vir 'n nuwe kerkverband is een gesamentlike algemene sinode in die plek van die bestaande algemene sinodes voorgestel. 'n Proses om te groei na verdere eenheid is ook in die vooruitsig gestel (NGK 2007 III:23-26). Die hele inisiatief het egter op die rotse geloop as gevolg van verskille tussen die moderature van die NG Kerk en die VGKSA oor die inhoud van die reaksie van die gemeentes van die NG Kerk op die voorstelle in 'n konsultasie wat in die laaste helfte van 2007 plaasgevind het. Die moderatuur van die VGKSA het tot sy gevolgtrekkings gekom sonder om dit met die Moderatuur van NG Kerk te kontroleer of deur te praat. Dit het tot die besluit van die Algemene Sinode van die VGKSA in 2008 gelei om die eenheidsgesprekke op te skort (VGKSA 2008:196-197).

Van die volgende faktore strem tans die eenheidsgesprek tussen die Verenigende Gereformeerde Kerk in Suider-Afrika (VGKSA), die NG Kerk in Afrika (NGKA), die Reformed Church in Africa (RCA) en die NG Kerk:[85]

85 Vir meer detail oor resente ontwikkelinge kyk by Nel en Du Toit 2007. *Ons pelgrimstog na eenheid*. Pretoria: UP. Kyk ook sinodeverslae soos NGK 2007:393 vv. en VGKSA 2008:187 vv.

1 Die onderlinge wantroue wat spruit uit 'n geskiedenis van misverstande, beskuldigings van kettery en meerderwaardigheid en mislukte voorstelle. 'n Herstel van vertroue en onderlinge samewerking – ook tussen gemeentes – skyn voorwaardes te wees vir verdere vordering in die gesprekke. 'n Gereformeerde benadering vir kerkeenheid veronderstel immers vooraf vertroue en samewerking.

2 Die ultimatumagtige, onkerklike benadering wat die VGKSA volg in sy aandrang dat die ander drie kerke "Belhar" eenvoudig as belydenis móét aanvaar. 'n Aanvaarding wat deur die VGKSA dwangmatig 'n voorwaarde vir die verdere gesprek oor eenheid gemaak word (VGKSA 2008:197[86]). Tensy, aldus die besluit van die VGKSA, die Wêreldbond van Gereformeerde Kerke die gesprek fasiliteer. Dit is bekend dat Belhar moeilik aanvaarbaar is in die ander drie kerke (vgl. NGK-verslae insake gemeenteterugvoer op eenheidsvoorstelle in 2007 en mededelings van die NGKA en RCA).

3 Die moontlike vorme van 'n nuwe kerkverband of een gesamentlike vergadering in hierdie familie word beperk deur die vertolking van die VKGSA dat die Belydenis van Belhar eintlik net een moontlikheid ooplaat, naamlik die skepping van 'n gemeenskaplike algemene sinode wat die bestaande algemene sinodes vervang (VGKSA 2008:195 vv.). Selfs die eerste Algemene Sinode van die NG Kerk in 1962 was *nie 'n vervangende nie, maar 'n bykomende sinode* by die bestaande, "selfstandige" provinsiale sinodes. Daarby hou gereformeerde belydenisse in beginsel by kernwaarhede, terwyl die aard van kerkverband ook deur omstandighede bepaal word en nie 'n kern- of belydeniswaarheid is nie.

4 Onwilligheid om onbevange na gereformeerde uitgangspunte vir kerkeenheid te luister. In latere gesprekke kom nuwe eise en voorwaardes boonop telkens by.

Hierdie proses in sy slakkegang illustreer ten minste twee sake: dit onderstreep die waarheid van die titel van 'n resente publikasie oor die geskiedenis van die NG Kerk na 1975: "Moeisame pad na vernuwing" (vgl. Strauss 2002) én beklemtoon die nodigheid en toepaslikheid van 'n gereformeerde aanpak van ekumene en kerkeenheid.

'n Gereformeerde aanpak wat kom uit én deurwerk tot in die eredienste in die gemeente as die vergestalting van die universele kerk van Christus op 'n bepaalde plek bou stap vir stap aan eenheid. Dit neem dalk langer, maar die resultaat te midde van skerp verskille is meer permanent van aard. Hierdie metode het hervorming of kontinue verandering en nie 'n eensklapse rewolusionêre verskil nie in die oog. Kerkeenheid groei ten diepste uit 'n eenheid in belydenis of kernoortuigings en nie uit brose kompromieë of konsensusse op sinodale vlak nie. Kontinuïteit reg aangevoer maak die kerk of kerkvolk geestelik reg vir die volgende stap in 'n eenheidsproses. Daarom dat die Algemene Sinode van 2007 van die NG Kerk wyslik die metafoor van "groei" in sy voorstelle oor eenheid in die NG Kerkfamilie opgeneem het.

---

86 Vry vertaal besluit die Algemene Sinode van die VGKSA van 2008 dat toekomstige eenheidsgesprekke in gehoorsaamheid aan die opdrag van Christus en "op basis van die aanvaarding van die Belydenis van Belhar" moet plaasvind (vgl. Botha en Naudé 2010:147-148).

# HOOFSTUK 20

## Kerk, Staat en Samelewing

### *Hierdie hoofstuk bevat agtergrond vir die NGK-KO Artikels 67-69*

Vir gereformeerde kerke is hulle verhouding met die owerhede van die state waarbinne hulle leef belangrik. Daarom dat kerkordes ook bepaal hoe die betrokke kerk teenoor staatsowerhede optree én wat die kerk in beginsel van sulke owerhede verwag (Visser 1999:121; NGK-KO 2007:30). Hierdie tendens kom reeds voor in Artikel 36 van die Nederlandse Geloofsbelydenis van 1561.

Eie aan gereformeerde kerkordes is die spore van hulle eie tyd en omstandighede ook in die formulering van hulle kerk-staatbepalings sigbaar. Dit blyk uit beide die DKO en die NGK-KO. Dit gaan hier om kerk-staatbepalings – in hierdie volgorde – omdat die kerkorde slegs bepalings vir die kerk in sy verhouding tot en optrede teenoor die staat kan maak en nie vir die staat in sy verhouding tot die kerk nie.

Daarby koester gereformeerdes 'n lang tradisie waarin die taak van die kerk en die staat duidelik van mekaar onderskei word. 'n Tradisie wat teruggaan op Calvyn.

Volgens Calvyn is die staat deur God ingestel. Die kerk is die innerlike regering of siel en die staat met sy owerheid die burgerlike regering of liggaam van die samelewing. Die kerk is gerig op die toekomstige, ewige lewe en die geestelike ryk van Christus (Calvyn *sa*:555-556). Die staatsowerheid opereer in opdrag van God met goddelike gesag op die terrein van die reg en tree in 'n *"zekere zin"* as die plaasvervanger van die Here op die aarde op (Calvyn *sa*:559).

Calvyn (*sa*:555) beskou die instelling van die staat na die sondeval as 'n ordinansie van God.

As stadhouers van God of dienaars van Goddelike geregtigheid moet die regeerders van die staat – alle state – daarop konsentreer dat hulle onderdane in hulle 'n beeld sien van God se voorsienigheid, bewaking, goedheid en regverdigheid. Hulle beklee 'n heilige amp en enige oortreding deur hulle teenoor die reg is onregverdig teen die onderdane én 'n smaad vir God. 'n Verwerping van die gesag van die betrokke staatsowerheid is 'n verwerping van God se regering en gesag (Calvyn *sa*:562).

Die taak van die staatsowerheid, aldus Calvyn, is om billik te wees teenoor almal oor wie hulle regeer. 'n Regering is daar vir reg en geregtigheid áán almal en die voordeel ván almal (vgl. Schippers 1959:141). Die wette van verskillende staatsowerhede kan as gevolg van verskillende landsomstandighede van mekaar verskil, solank hulle dieselfde norm naamlik billikheid nastreef. Billikheid moet die doel en grens van alle staatswette wees (Calvyn *sa*:576). Die staatsowerheid moet die reg toepas soos God dit wil en dit beskou as 'n Godgegewe opdrag (Calvyn *sa*:583).

Wat Calvyn betref, is die staatsowerheid belas met die toepassing van beide tafels van God se verbondswet of die 10 gebooie (Calvyn *sa*:566). Daarom moet hy regverdig wees teenoor almal, die algemene rus en vrede bewaar, maar ook die Christelike godsdiens

beskerm en die gesonde leer verdedig (Calvyn sa:557). Die hele samelewing staan onder God se wet wat in belang en tot voordeel van almal is (Calvyn *sa*:574; Schippers 1959:140).

Calvyn sien kerk en staat as twee kante van dieselfde gemeenskap wat direk onder God se wette en sy gesag staan. 'n Teokratiese verbondsgemeenskap of 'n gemeenskap van gedooptes wat hulle in alles op elke terrein direk onder die gesag en Woord van God stel (Pont 1986:36, 37, 41).

Hoewel dieselfde mense as gedooptes en lidmate die kerk vorm, maak hulle as burgers ook die staatsgemeenskap of staatsbevolking uit. Daarby gee Calvyn aan die kerk met sy ampsdiens en die staat met sy owerheid elk 'n onderskeibare, goddelike taak.

Hoewel hulle hier en daar verskille met die prinsipiële benadering van Calvyn en met die samelewingsomstandighede in die destydse Genève vertoon, staan die DKO, die GKSA-KO en die NGK-KO in hulle kerk-staatbepalings breedweg in die tradisie van Calvyn.

## Die DKO: kerk en staat

Die eerste verskynsel wat in die DKO Artikel 28 oor kerk en staat opval is dat dit van 'n vergelyking uitgaan. Die DKO gaan van die veronderstelling uit dat dit die taak van die "Christelijke overheden" is om die "heiligen kerkedienst" op alle maniere te bevorder, aan persone in die kerklike ampsdiens in alle gevalle van nood "de hand te bieden", hulle te beskerm en vir hulle onderdane hierin 'n voorbeeld te wees.

Soos wat die Christelike owerhede die kerk "normaalweg" as staatsowerheid beskerm en bevorder, dit is die vergelyking, so moet die kerklike ampte die *"gansche gemeente"* opskerp in gehoorsaamheid, liefde en eerbied aan die staatsowerheid of *"magistraten"*. Kerkmense moet deur respek en gesprek (*"correspondentie"*) die guns van die owerhede teenoor die kerk wek en behou (Pont 1981:179).

By die DKO val die klem dus op die wyse waarop die kerk deur sy lidmate teenoor die staatsowerheid moet optree.

Tipies in die tradisie van Calvyn word dit as die "normale" taak van die staatsowerheid beskou dat hy die kerkdiens deur die handhawing van die reg beskerm, terwyl die kerk met sy geestelike taak voortgaan. Tipies Calvyns word hier na die staatsowerheid as *"christelijk"* verwys. Die destydse Nederland is – soos die 16de-eeuse Genève van Calvyn – 'n Christelike eenheidsgemeenskap waarin kerk en staat twee kante van dieselfde munt uitmaak. Maar, tipies van Calvyn, word daar ook van die veronderstelling uitgegaan dat die staatsowerheid in so 'n gemeenskap die kerk se taak op alle moontlike (vir die staat) maniere bevorder. Die staat staan immers – aldus Calvyn – ook onder die tien gebooie van die Here waaronder die eerste vier gebooie. So begin die eerste gebod met eerbied vir God-Drieënig: "*Jy mag naas My geen ander gode hê nie…*"

In die tradisie van Calvyn en teen die agtergrond van die 17de-eeuse Nederland dra die DKO in sy bepalings oor die verhouding kerk-staat elemente van sy eie tyd. Die staatsowerhede is Christelik, moet eerbiedig word en daar kan "met reg" van die staat verwag word om die gereformeerde kerk deur sy staatsapparaat te bevorder.

Met geringe wysigings en byvoegings loop die GKSA-KO in sy Artikel 28 dieselfde pad as die DKO Artikel 28 oor die verhouding kerk-staat. Eersgenoemde wil immers iets van 'n eietydse weergawe van laasgenoemde wees.

## Die GKSA-KO: kerk en staat

In plaas daarvan om na “die Christelike owerhede” te verwys, praat die GKSA-KO van die “owerhede as instellings van God”. Die owerhede van die 21ste eeu – ook die Suid-Afrikaanse owerhede – is beslis nie noodwendig Christelik of Christelik-georiënteerd nie, hoewel hulle volgens Romeine 13 óók deur God ingestel en dus daarop aanspreekbaar is. Volgens die GKSA-KO in sy Dordtse vergelyking van die taak van die owerheid teenoor die kerk en omgekeerd, het die staat veral die taak om die kerk te beskerm en te help. Die uitvoerige pligtelysie van die staatsowerhede teenoor die kerk, soos dit voorkom by die DKO, ontbreek. Daarby kan die begrippe “hulp en beskerming” aan die regstaak van die staat en nie sy bevordering van ’n bepaalde kerk of godsdiens nie verbind word (Van der Linde 1983:116; Visser 1999:121).

In die aanduiding van die taak van die kerk en sy ampsdraers teenoor die staatsowerheid, word die “liefde” van die DKO uitgelaat en volstaan met “gehoorsaamheid” en “eerbied”. Dit is interessant dat die GKSA in die “ou” Suid-Afrika (GKSA-KO Artikel 28 in sy huidige vorm word in 1967 geformuleer, Van der Linde 1983:116) verder van sy “eie” vriendskaplike owerheid staan as die ou Vaderlandse Gereformeerde Kerk in Nederland destyds teenoor sy “eie” owerheid.

GKSA-KO voeg by die DKO Artikel 28 ook dat die kerk “in voorkomende gevalle as kerk van Christus voor die owerheid” moet getuig. Op twee punte is hier verskille met die DKO: na die kerk as instelling word daar nie net in terme van sy ampsdraers verwys nie en hier is iets van ’n onafhanklike opstelling teenoor die staatsowerhede. In die eerste geval is die klem weg van die feodale persoonsgerigtheid op vorste in die tyd van die Reformasie en in die tweede geval verraai dit iets van die GKSA se meer onafhanklike benadering van apartheid in die 1960’s. ’n Benadering wat ook blyk uit ander publikasies uit hierdie tyd (Du Plooy 2002:7).

Die GKSA-KO se Artikel 28 is dus Calvyns en eietyds. Dit verraai onteenseglik ook iets van sy eie *Sitz im Leben* in die Suid-Afrika van 1967. Alles in ag genome kan dit ook ’n verklaring bied waarom die GKSA-KO Artikel 28 nog nie gewysig is na die veranderinge van 1994 in Suid-Afrika nie.

## Die NGK-KO 1962: kerk en staat

In die NGK-KO se bepalings oor die verhouding kerk-staat staan twee datums uit: 1962 en 1998.

Die NGK-KO dateer in sy oorspronklike vorm uit 1962 toe dit by die eerste Algemene Sinode van die NG Kerk aanvaar is. Sy bepalings oor kerk, staat en samelewing is eers in 1998 by die Algemene Sinode van daardie jaar ingrypend gewysig.

Twee kenmerke het gebly: die breë Calvinistiese tradisie waarin hierdie bepalings loop én die eietydse kleed daarvan. Die kleed van 1962 kon net nie meer in 1998 pas nie. Dit kom by nadere ondersoek duidelik na vore.

In ooreenstemming met die bedoeling van die DKO, maar met ’n nuwe, uitgebreide bewoording, stel die NGK-KO 1962 geen normatief geformuleerde eise aan die staat of staatsowerheid nie. ’n Kerkorde kan so iets immers nie afdwing nie.

Die NGK-KO 1962 Artikel 65 stel dit dat die "die Kerk as instituut" hom in sy deelname aan die "regsverkeer en uitoefening van burgerlike regte" aan die gesag en wette van die staat onderwerp in soverre hierdie deelname nie met die Woord van God bots nie. Die kerk aanvaar met "dankbaarheid" die beskerming deur die staatsowerheid asook die erkenning van laasgenoemde van sy "onvervreembare" reg op vryheid van godsdiens in belydenis en byeenkoms. Die kerk onderneem om hierdie vryheid nie te misbruik om die staatsgesag te ondergrawe of wanorde op publiekregtelike terrein te veroorsaak nie. Die kerk sien dit egter ook as 'n "heilige roeping" om die staatsowerheid en die wêreld waarin hy bestaan profeties aan te spreek (NGK-KO 1964:14-15).

In sy hantering van die verhouding kerk-staat konsentreer NGK-KO 1962 telkens op die taak van die kerk teenoor die staat. Die waarborg – dit is die erkenning en beskerming – van sy godsdiensvryheid deur die staatsowerheid word met 'n byna ongekende – vir gereformeerde kerkordes – "dankbaarheid" erken. Daarby haas die NGK-KO 1962 hom om aan die Suid-Afrikaanse owerheid en die wêreld van 1962 te sê dat hy nie hierdie vryheid sal misbruik om wanorde op publiekregtelike terrein te veroorsaak nie. Tog wil die NG Kerk die staatsowerheid van sy dag ook profeties aanspreek.

Die Calvinisties erkende regs- en geloofstaak van staat en kerk respektiewelik bly. Die Nederlandse Neo-Calvinisme rondom Abraham Kuyper en Hermann Dooyeweerd en die bekende HG Stoker van Potchefstroom slaan ook uit in die gebruik van "soewerein in eie kring" en "selfstandigheid in eie bevoegdheid" wat in drie bepalings van die NGK-KO 1962 oor die kerk, die staat en maatskappy of samelewing deurkom (NGK-KO 1964:14-15; Strauss 1993:13-15). Daarmee staan NGK-KO 1962 vas in die Calvinistiese tradisie.

Die spore van die eie tyd is egter ook sigbaar in die NGK-KO 1962 oor kerk en staat. Dit blyk veral uit twee stellings.

Daar is die byna ongekende dankbaarheid – vir 'n kerkorde – waarmee die NG Kerk die regsbeskerming van die staatsowerheid en die erkenning van sy reg op godsdiensvryheid deur dieselfde owerheid aanvaar én die skaamtelose versekering van die NG Kerk dat hy nie die gesag van die Suid-Afrikaanse staatsowerheid sal ondermyn nie. In die moeilike dae van toenemende internasionale kritiek teen apartheid Suid-Afrika na Sharpeville op 21 Maart 1960 en binnelandse onrus rondom die ANC en die PAC, wou die NG Kerk dit nie nog moeiliker maak vir die Suid-Afrikaanse regering nie. Daarom wou hy sy eie kerklike selfstandigheid sowel as sy solidariteit met "ons eie" regering ten minste versluierd vertoon. Die regerende Nasionale Party het vol NGK-lidmate gesit (Treurnicht 1961:45)!

Na die omwenteling in die Suid-Afrikaanse regering in 1994, was 'n ander inhoud in 'n ander toon nodig.

## Die NGK-KO 1998: kerk en staat

In sy verwysing na die staat gaan die NGK-KO 1998 uit van Romeine 13.

Die NG Kerk erken die staatsowerheid as 'n dienaar van God wat geroep is om die reg te handhaaf en die kwaaddoeners te straf. Teenoor die demokratisties-humanistiese stelling rondom 1994 in Suid-Afrika dat 'n bepaalde owerheid slegs wettig is as hy deur die

meerderheid van die bevolking verkies word,[87] stel die NGK-KO dit dat daardie owerheid wat in beheer van 'n bepaalde staatsgebied is eerbiedig moet word. So 'n owerheid is daar deur die beskikking of die voorsienigheid van God.

Die NGK-KO 2007 fundeer die reg van die kerk op vryheid van godsdiens in die Hoofskap van Christus en nie op 'n liberaal-demokratiese grondwet soos deur mense aanvaar nie. Volgens die NGK-KO 2007 het die kerk 'n onvervreembare reg op 'n Bybels-profetiese getuienis teenoor die samelewing en moet die NG Kerk met die owerheid via sy kerkvergaderings skakel (NGK-KO 2007:30-31).

Weg is die konsep van 'n teokratiese verbonds- of eenheidsgemeenskap soos in die DKO. Weg is die direkte woordgebruik en formulerings van Nederlandse Neo-Calvinistiese denkers van die 19de en 20ste eeue soos in die NGK-KO 1962. Die implisiete "ons" regering van 1962 word vervang met 'n meer saaklik-Bybelse benadering – gegrond op Romeine 13 – van 'n owerheid wat in 1998 nie noodwendig Christelik of van "ons" is nie (Strauss 2003:255-256).

Die Calvinisme met betrekking tot die taak van beide die kerk en die staat bly, hoewel vergesel deur eietydse sake. In sy verhouding tot die staat kan die NG Kerk "by die tyd" en gereformeerd bly. Calvyn as die geestelike voorganger van baie gereformeerdes is ook in die 21ste eeu aktueel.

## Die NGK-KO 2007: kerk en samelewing

Die NGK-KO bevat ook bepalings vir die kerk, die maatskappy, vrye verenigings en die onderwys.

In NGK-KO Artikel 68 beloof die NG Kerk steun aan nie-kerklike organisasies wat op 'n Christelike basis georganiseer en daarop gemik is om die *koninkryk van God* te bevorder. Dié steun is egter nie vanselfsprekend nie. Dit kom vanuit 'n kerklike perspektief en op 'n kerklike wyse en word bepaal deur so 'n organisasie se grondslag, doelstellings en die uitlewing daarvan in die praktyk.

In Artikel 69 spreek die NGK-KO hom uit ten gunste van Protestant-Christelike norme en waardes wat rigtinggewend moet wees vir opvoedkundige en onderwysinstellings en die kultuuridioom waarin dit opereer. Weereens skemer hier iets deur van die *omvattende Christelike benadering* van Calvyn: dit is daarby ook geldig vir die kultuuridioom van die tyd. Hierdie gevolgtrekking van 'n omvattende Christelike benadering word versterk deur die uitdruklike bepaling dat die NG Kerk hom beywer vir die Christelike opvoeding en onderwys van sy kinders en jongmense. 'n Benadering wat ook 'n prys stel op verantwoorde leerinhoude en -standaarde (NGK-KO 2007:31).

Met hierdie bepalings oor die kerk in sy verhoudinge tot die staatsowerheid of staat en die samelewing, bly die NG Kerk in sy Kerkorde gereformeerd en daarom ook eietyds. Die grondbeginsels bevat konstantes wat die tye oorspan, maar die eietydse toepassing daarvan voorkom dat dit niksseggend in die lug hang.

---

87 Vgl. die argumente van Van Niekerk (1987:11 vv.) en Degenaar (1996:9). Daarenteen ag Paulus in Romeine 13 waarlik regerende owerhede wettig – dit is voldoende – deur die "beskikking van God".

## Slot: die kerk in Suid-Afrika as profeet vir die samelewing[88]

As Bybels-profetiese stem[89] het kerke vandag steeds 'n belangrike rol in Suid-Afrika.

Die vermoede dat die kerke in 'n land waarin ongeveer 80% van die bevolking beweer dat hulle Christene is (sensus 1998) 'n sterk profetiese invloed of goeie ontvangs onder die deursnee Christengelowige moet hê, word deur 'n intense ervaring van die Suid-Afrikaanse praktyk bevestig. So beweer regerings- en ander leiers dat hulle graag wil *hoor* wat die kerk sê. Sommige *luister* egter ook – ongelukkig – net as die betrokke kerke hulle in hulle oortuigings (lees: "kwaad") sterk.

Daarby vra Christengelowiges met minder invloed op die politieke proses in Suid-Afrika dat die kerke se stem duidelik en gereeld gehoor moet word. Dit wil vir hulle voorkom asof die kritiek van die kerke meer kan regkry as politieke opposisiepartye (Taalsentrum Universiteit van Stellenbosch *sa*:75).

Een van die belangrike sake vir agenda van die kerklike profeet in sy boodskap aan die staat is dat reg en geregtigheid die Bybelse opdrag aan die staatsowerheid is. Die huidige grondwet van Suid-Afrika (1996) dra elemente wat met Bybelse waarhede ooreenkom en waarmee die kerke vrede kan hê. Gepaar met die grondwetlike bepaling dat Suid-Afrikaanse howe in grondwet-verwante sake die finale sê moet hê, gee dit aan die kerk 'n konkrete saak waarvoor hy hom kan beywer.[90]

In die kerk geld Christusgesag as Woordgesag.

Die Woord bly aktueel met 'n boodskap waarsonder geen mens uit die verlede, hede en toekoms kan klaarkom nie.

---

88 Kyk Hoofstuk 13 onder die subhofie "Aard van kerklike uitsprake". Daarin word die kernmerke van hierdie uitsprake behandel.

89 Die woorde van die NGK-KO 2007 artikel 67.3.

90 Hierdie oortuiging is ook vervat in 'n verklaring van die drie sinodevoorsitters van die tradisionele Afrikaanse gereformeerde kerke in Maart 2009 voor die algemene verkiesing.

# LITERATUURLYS


Barnard, AC

1981. *Die Erediens*. Pretoria: NG Kerkboekhandel Transvaal.

Barth, K

1967. *Church Dogmatics IV.* Edinburgh: T en T Clark.

Bavinck, H

1967. *Gereformeerde Dogmatiek IV.* Kampen: Kok.

Biesterveld, P en Kuyper, HH

1905. *Kerkelijk Handboekje*. Kampen: Bos.

Botha, J (red)

2001. *Ja vir Jesus, nee vir die kerk*. Pretoria: Lapa.

Botha, J en Naudé, P

2010. *Goeie nuus om te bely. Die Belydenis van Belhar en die pad van aanvaarding.* Wellington: Bybelmedia.

Botha, MC

1987. *Die kommissie-struktuur in die Nederduitse Gereformeerde Kerk*. Pretoria: Universiteit van Pretoria (Ongepubliseerde DD-proefskrif).

1991. Die status van die predikant en proponent in die NG Kerk. In: Strauss, PJ (red). *Byderwets en gereformeerd*. Bloemfontein: Pro Christo, 92-104.

Bouwman, H

1985a. *Gereformeerd Kerkrecht I*. Kampen: De Groot Goudriaan.

1985b. *Gereformeerd Kerkrecht II*. Kampen: De Groot Goudriaan.

Bronkhorst, AJ

1947. *Schrift en kerkorde*. Den Haag: Zuid-Hollandsche Boek- en Handelsdrukkery.

Calvyn, J

*sa*. *Institutie* (Boek IV). Delft: Meinema (vertaling A Sizoo).

Celliers, A

2003. *Skrif en Kerkorde*. Bloemfontein: UV (ongepubliseerde DTh-proefskrif).

Coertzen, P

2003. Regsbeskerming in die kerk. In: Torfs, R, Martens, K, Koffemans, L en Coertzen, P. *Recht op recht in de kerk*. Leuven: Peters, 199-258.

De Jong, O

1987. *Geschiedenis der kerk*. Nijkerk: Callenbach.

Dingemans, GDH

1987. *Een huis om in te wonen.* Den Haag: Boekencentrum.

Dooyeweerd, H

1968. *The Christian idea of the state.* Nutley: Craig Press.

Du Plooy, A le R

1988. *Die verband tussen Skrif, konfessie en kerkorde volgens die gereformeerde kerkreg.* Potchefstroom: PU vir CHO.

1989. *Ekklesia en meerdere vergaderinge.* Potchefstroom: PU vir CHO (ongepubliseerde ThM-verhandeling).

2002. A reformed theological perspective on the *Gereformeerde Kerke in Suid-Afrika* and apartheid. *Studia Historiae Ecclesiasticae,* 28/1, 1-24.

2007. *Beginsels vir regspraak in die kerk. Die Kerkblad* April 2007, 18-20.

Durand, JJF

1984. ’n Belydenis – was dit werklik nodig? In: Cloete, GD en Smit, DJ. *’n Oomblik van waarheid.* Kaapstad: Tafelberg.

Du Rand, JA

1988. Charisma en amp - ’n Pauliniese eksegetiese verkenning. In: Roussouw, P (red). *Gereformeerde Ampsbediening.* Pretoria: NG Kerkboekhandel 1988, 75-94.

Du Toit, JHH

*sa*. Skrif en kerklied. In: Marais, BJ *et al*. *Rondom die prediking*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

Du Toit, PR

1991. Die uitleg van ’n kerkorde. In: Strauss, PJ (red). *Byderwets en gereformeerd.* Bloemfontein: Pro Rege, 46-64.

Engelsma, DJ

1996. The authority of the major assemblies. *Protestant Reformed Theological Journal* 30/1, 38-59.

Engelhard, DH en Hofman, LJ

2001. *Manual of Christian Reformed Church Government*. Grand Rapids: CRC Publications.

Fowler, S

1988. *The state in the light of the Scriptures.* Potchefstroom: PU vir CHO.

Hanekom, TN

1950. *Die Kerkbode.*

Harmannij, K

1990. *Wegwijs in de Kerkorde*. Barneveld: *De Vuurbaak*.

Heyns, JA

1973. *Die brug tussen God en mens.* Kaapstad: NG Kerk-Uitgewers.

1974. Kerk en samelewing. In: Duvenage, SCW (red), *Reformasie en revolusie,* 37-46. Potchefstroom: PU vir CHO.

1977. *Die kerk*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1988. *Teologiese Etiek 2/2*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1992. *Inleiding tot die Dogmatiek*. Halfway House: NG Boekhandel 1988.

Hill, D

1972. *The Gospel of Matthew.* London: Oliphants.

Hommes, NJ

*sa*. *God en keizer in het Nieuwe Testament.* Franeker: T Wever.

Hoogste Hof van Appèl in Suid-Afrika, saaknommer 536/98.

Hooijer, C

1846. *Kerkelijke wetten voor de Hervormden in het Koninkrijk der Nederlanden.* Zalt-Bommel: J Noman en Zoon.

*Hou Koers*

1-2010. Die Voortrekkertydskrif.

Hovius, J

1972. *Notities betreffende de Synode te Emden 1571 en haar artikeln*. Kampen: Kok.

Jansen, J

1952. *Korte verklaring van de Kerkorde der Gereformeerde Kerken*. Kampen: Kok (3e druk).

Janse van Rensburg, J

2003. *Narrative Preaching*. Bloemfontein: UFS.

Jonker, H

*sa*. *Liturgische oriëntatie.* Wageningen: Zomer en Keunings.

Jonker, WD

1965. *Om die regering van Christus in sy kerk.* Pretoria: Unisa.

1970. *Als een riet in de wind*. Kampen: Kok.

1976. *Die Woord as opdrag.* Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1994. *Bevrydende waarheid*. Wellington: Hugenote-Uitgewers.

Karres, DJ

1969. *De gemeente en haar diakonaat*. Den Haag: Boekencentrum.

Kerkbode

07/08/2009.

Kleynhans, EPJ

1973. *Die kerkregtelike ontwikkeling van die Nederduitse Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika 1795-1962*. Sl:sn.

1982. *Gereformeerde Kerkreg I*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1984. *Gereformeerde Kerkreg II*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1985. *Gereformeerde Kerkreg III*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1988. *Gereformeerde Kerkreg IV.* Pretoria: NG Kerkboekhandel.

1991. Drie besondere ampte nog houdbaar? In: Strauss, PJ (red). *Byderwets en gereformeerd*. Bloemfontein: Pro Christo.

Kleynhans, HJ

2008. *Belydenis, kerkbegrip en kerkorde in die hereniging van die NG Kerkfamilie*. Bloemfontein: DTh-proefskrif (ongepubliseerd).

Kleyn, D en Viljoen, F

1999. *Beginnersgids vir regstudente*. Kenwyn: Juta (2e druk).

Kock, P de B

1975. *Christelike wysbegeerte – Inleiding*. Bloemfontein: Sacum.

Kruger, LS *et al*

1966. *Handleiding by die Kerkorde.* Potchefstroom: Pro Rege.

Kuiper, B

1995. *The church in history.* Grand Rapids: CSI Publications.

Kuitert, H

1988. *Alles is politiek, maar politiek is niet alles.* Kampen: Kok.

Kuyper, A

1884. *Tractaat van de Reformatie der Kerken.* Amsterdam: Höveker en Zoon.

Kuyper, HH

*sa*. *De Post-acta of na-handelingen van de Nationale Synode van Dordrecht in 1618 en 1619 gehouden*. Amsterdam: Höveker en Wormser.

Lilje, H

1983. *Martin Luther 1483/1983*. Bonn: Inter Nationes.

Moller, FP

1975. *Die diskussie oor die charismata soos wat dit in die pinksterbeweging geleer en beoefen word.* Braamfontein: Evangelie Uitgewers.

Nauta, D

1971. *Verklaring van de kerkorde van de Gereformeerde Kerken in Nederland*. Kampen: Kok.

Nel, R en Du Toit, H

2007. *Ons pelgrimsreis na eenheid.* Pretoria: UP.

NGK (Nederduitse Gereformeerde Kerk)

1959. *Handelinge Raad van Kerke.* Sl:sn.

1962, 1978, 1986, 1990, 1994. 1998, 2002, 2004, 2007 I, II en III. *Handelinge van die Algemene Sinode.* Sl:sn.

1964. *Kerkorde.* Pretoria: NG Kerk-Uitgewers.

1986. *Die Kerkorde.* Pretoria: NG Kerkboekhandel Transvaal.

2007. *Die Kerkorde.* Wellington: Bybelmedia.

NGK in die VS (Oranje-Vrystaat)

1937. *Handelinge van die Sinode.* Sl:sn.

NGK in die VS (Oranje-Vrystaat)

1937. *Kerkorde.* Sl:sn.

NGK in die VS (Nederduitse Gereformeerde Kerk in die Vrystaat)

1991, 2003, 2009. *Kerkorde.* Bloemfontein: NG Sendingpers.

NG Kerk in die VS

2009. *Agenda van die Sinode.* Sl:sn.

Nyomi, S

07.02.2009. Onderhoud.

Pearlman, M

1943. *Knowing the doctrines of the Bible.* Springfield: Gospel Publishing House.

Plomp, J

1992. Kerk en recht. In: Van't Spijker, W en Van Drimmelen, LC. *Inleiding tot de studie van het kerkrecht.* Kampen: Kok, 32-42.

Polman, ADR

*sa. Onze Nederlansche Geloofsbelijdenis*. Franeker: Wever.

Pont, AD

1981. *Die historiese agtergronde van ons kerklike reg I.* Pretoria: HAUM.

1986. Verbond en volkskerk. *Hervormde Teologiese Studies* 42/1:28-76.

Praamsma, L

1946. *Kerkenordening en geschiedenis*. Kampen: Kok.

Protestantse Kerk in Nederland

2003. *Kerkorde en ordinansies.* Zoetermeer: Boekencentrum.

*Rapport*

06:12:2009, 1.

Roijaards, HJ

1834. *Hedendaagsch Kerkregt bij de Hervormden in Nederland.* Utrecht: J Altheer.

Rossouw, P (red)

1988. *Gereformeerde ampsbediening*. Pretoria: NG Kerkboekhandel 1988.

Rossouw, P

1989. *Ecumenical panorama. A perspective from South Africa*. Roodepoort: Transo Press.

Rutgers, FL

1889. *Acta van de Nederlandsche Synoden der zestiende eeu*. Utrecht: Kemink.

1882. *Het kerkverband*. Amsterdam: Kruyt.

1918. *Verklaring van de Kerkenordening van de Nationale Synode van Dordrecht van 1618-1619 IV*. Rotterdam: Libertas.

1971. *De geldigheid van de oude kerkenordening der Nederlandse Gereformeerde Kerken*. Amsterdam: Ton Bolland.

Sadler, THN

1979. *Die kerklike tughandeling*. Pretoria: NG Kerkboekhandel Transvaal.

1989. Die verjuridisering van ons kerkreg. In: Du Rand, JA en Kellerman, JS. *Diensknegte van die Koning.* Bloemfontein: Pro Christo, 137-145.

Schepper, JMJ

1948. *Vrijheid van godsdienst en de verhouding kerk en staat*. Den Haag: Boekencentrum.

Schippers, R

1959. *Johannes Calvyn*. Kampen: Kok.

Schulze, LF

1978. *Geloof deur die eeue*. Pretoria: NG Kerkboekhandel.

Smit, CJ

1984. *God se orde vir sy kerk.* Pretoria: NG Kerkboekhandel Transvaal.

Sohm, R

1923. *Das Kirchenrecht I.* Leipzig: Von Dancker en Humbolt.

Spoelstra, B

1963. *Die "Doppers" in Suid-Afrika 1760-1899*. Kaapstad: Nasionale Boekhandel.

1989. *Gereformeerde kerkreg en kerkregering*. Hammanskraal: GKSA.

Steenbergen, W

1991. Bijbelse actergronden. In: Koole, D en Velema, WH. *Zichtbare liefde van Christus*. Kampen: Kok Voorhoeve, 11-46.

1991. Het Nieuwe Testament – Handelingen en brieven (oor diakonaat, PJS). In: Koole, D en Velema, WH. *Zichtbare liefde van Christus.* Kampen: Kok Voorhoeve, 23-42.

Strauss, HJ

1982. *Christelike wetenskap en Christelike onderwys.* Bloemfontein: SACUM.

Strauss, PJ

1989a. Ekumene gestol? In: Kellerman, JS en Durand, JA. *Diensknegte van die Koning*. Bloemfontein: Pro Christo, 146-162.

1989b. Geen kerk oor 'n ander. *Acta Theologica* 9/1, 1-14.

1989c. Kerklike independentisme en/of kongregasionalisme en grondmotiewe. *Studia Historiae Ecclesiasticae* 15/2, 117-127.

1991a. "Kerklike sake op kerklike wyse" – kan dit so gehandhaaf word? In: Strauss, PJ (red). *Byderwets en gereformeerd.* Bloemfontein: Pro Christo, 105-117.

1991b. Kerkreg en ekumene: 'n verwaarloosde tema in die NG Kerk. In: Strauss, PJ (red). *Byderwets en gereformeerd.* Bloemfontein: Pro Christo, 187-200.

1992. Die NG Kerk se ultimatum van 1984: op kerklike wyse? *Acta Academica* 24/2, 67-78.

1993. *Op die tweesprong?* Bloemfontein: UV.

1994. Pneumatologie versus Christologie? *Studia Historiae Ecclesiasticae* XX/1, 51-64.

1995a. Die aktuarius in die NG Kerk. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 36/3, 421-436.

1995b. Die Algemene Sinodale Kommissie in die NG Kerk. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 36/4, 545-557.

1997. Die krisis rondom "meerdere" vergaderings in die NG Kerk – enkele aantekeninge en raakpunte met teologiese opleiding. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 38/3, 171-179.

1999. Die goedkeuring van kerkrade vir 'n nuwe verband in die NG Kerkfamilie? *Acta Theologica* 19/2, 32-54.

2001. Kerkverband in die NG Kerk vandag. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 42/3 en 4, 395-405.

2002. Toenemende isolasie deurbreek. In: Du Toit, F, Hofmeyr, H, Strauss, P en Van der Merwe, J. *Moeisame pad na vernuwing. Die NG Kerk se pad van isolasie en die soeke na 'n nuwe relevansie 1974-2002*. Bloemfontein: Barnabas, 183-241.

2003. Church and state authority in South Africa. *European Journal for Church and State Research*, 10, 239-258.

2004. Die teologiese en morele regverdiging van apartheid en 'n *status confessionis*. 'n Vergelyking tussen die Wêreldbond van Gereformeerde Kerke en die Gereformeerde Ekumeniese Sinode se hantering van die saak. In: Tolmie, F (red). *Die Woord verwoord*. Bloemfontein: Universiteit van die Vrystaat, 96-121.

2005a. Watter sake hoort by meerdere vergaderings? *In die Skriflig* 39/2, 293-310.

2005b. Belydenis, kerkverband en Belhar. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 46/3 en 4, 560-575.

2006a. Skrif, belydenis en die aard van kerkverband. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 47/1 en 2, 103-111.

2006b. Die Dordtse tradisie en binding aan die belydenis. *In die Skriflig* 40/4, 560-575.

2007a. Die regsposisie van kerke in 'n verenigingsproses. Die NG Kerk teen die agtergrond van ontwikkelinge in België. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 48/1 en 2, 202-212.

2007b. Die NG Kerkfamilie in Suider-Afrika: 'n Nuwe kerkverband? In: Nel, R en Du Toit, H. *Ons pelgrimsreis na eenheid*. Pretoria: UP, 92-105.

2008a. *Kerkreg en die staat as regsorgaan*. Sl:sn.

2008b. Die "kerklike gesag" van kerkvergaderings soos in die Kerkorde van die Nederduitse Gereformeerde Kerk. *In die Skriflig* 42/2, 239-252.

2009. Kerkreg 'n dienende reg? *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 50/3 en 4, 492-499.

Taalsentrum Universiteit van Stellenbosch

*sa*. *'n Verslag aan die Nederduitse Gereformeerde Kerk*. Stellenbosch: Universiteit van Stellenbosch.

Treurnicht, AP

1961. Grense tussen kerk en staat. In: Thom, HB *et al*. *Grense*, Stellenbosch: Universiteit, 37-50.

Trimp, C

1988. Ambt als dienst? In: Rossouw, P (red). *Gereformeerde Ampsbediening*. Pretoria: NG Kerkboekhandel 1988, 233-242.

Van de Beek, A

1991. Hermeneutiek van het kerkrecht. In: Van't Spijker, W en Van Drimmelen, LC. *Inleiding tot de studie van het kerkrecht*. Kampen: Kok, 59-72.

Van Dellen, I en Monsma, M

1967. *The revised church order commentary.* Grand Rapids: Zondervan.

Van der Linde, GPL

1965. *Die grondbeginsels van die presbiteriale kerkregeringstelsel.* Potchefstroom: Pro Rege.

1983. *Die Kerkorde*. Pretoria: TG van Wyk.

Van der Merwe, RM

2009. *Die konkretisering van eenheid in 'n plurale en gebroke ekumeniese gemeenskap – 'n gereformeerd-kerkregtelike beskouing.* Potchefstroom: NWU (ongepubliseerde PhD-proefskrif).

Van der Watt, PB

1973. *Die Loedolffsaak en die NG Kerk 1862-1962*. Kaapstad: Tafelberg.

Van der Watt, PB

1987. *Die Nederduitse Gereformeerde Kerk 1905-1975*. Pretoria: NG Kerkboekhandel van Transvaal.

Van Itterzon, GP

1974. *Het kerkelijke ambt in geding*. Kampen: Kok.

Van Niekerk, A

1987. Staatsgesag en burgerlike ongehoorsaamheid. In: Du Toit, DA (red). *Staatsgesag en burgerlike ongehoorsaamheid*. Kaapstad: Lux Verbi, 7-19.

Van Rensburg, JJ

2003. Narrative Preaching. *Acta Theologica Supplementum 4*. Bloemfontein: UV.

Van Ruler, AA

1971. *Op gezag van een apostel*. Callenbach: Nijkerk.

Van Spijker, W

1971. Stromingen onder de reformatorisch gezinden te Emden. In: Nauta, D *et al*. *De synode van Emden 1571-1971.* Kampen: Kok, 50-74.

1982. *Goddelijk recht en kerkelijke orde bij Martin Bucer.* Kampren: Kok.

Van Wyk, JH

1989. WD Jonker as ekklesioloog. In: Theron, PF en Kinghorn, J (reds), *Koninkryk, kerk en kosmos*. Bloemfontein: Pro Christo, 74-86.

Velema, WH

1972. *Politieke prediking.* Apeldoornse Studies no. 5.

Verenigende Gereformeerde Kerk in Suidelike Afrika (VGKSA)

2008. *Agenda for Synod.* Sl:sn.

Visser, J

1999. *Die kerkorde in praktyk*. Orkney: EFJS Drukkers.

*Volksblad*

21:03:2007.

25:11:2009.

Vorster, JD

1956. *Die kerkregtelike ontwikkeling van die Kaapse Kerk onder die Kompanjie 1652-1795.* Potchefstroom: Pro Rege.

1960. Die kerkorde van die NG Kerke. *Ned Geref Teologiese Tydskrif* 1/4, 12-18.

Vrijlandt, MA

1989. *Liturgiek.* Zoetermeer: Meinema.

*Vrye Afrikaan*

18:10:2007.

Wolf, E

1961. *Ordnung der Kirche.* Frankfurt am Main: Vittorio Klostermann.

# BYLAAG
# NG KERKORDE 2007
## Die Kerkorde

### **Hoofstuk 1** ***Die belydenis en orde van die kerk***

Artikel 1

Die Nederduitse Gereformeerde Kerk staan gegrond op die Bybel as die heilige en onfeilbare Woord van God. Die leer wat die Kerk in ooreenstemming met die Woord van God bely, staan uitgedruk in die Formuliere van Eenheid soos vasgestel op die Sinode van Dordrecht in 1618-1619, naamlik die sewe-en-dertig artikels van die Nederlandse Geloofsbelydenis, die Heidelbergse Kategismus en die vyf Dordtse Leerreëls.

Artikel 2

2.1 Waar die Woord van God eis dat in die gemeente van Christus alles welvoeglik en ordelik moet toegaan (1 Kor. 14:40), word in die volgende artikels ’n aantal bepalinge gegee vir die lewe en werk van die Kerk met die oog op die volbrenging van sy taak en roeping ooreenkomstig die Heilige Skrif en die Belydenis.

2.2 Hierdie bepalinge handel oor die ampte in die Kerk, die vergaderinge van die Kerk, die werksaamhede van die Kerk, regering en tug van die Kerk en die betrekkinge van die Kerk na buite.

2.3 Die Nederduitse Gereformeerde Kerk reël sy eie interne orde op grond van sy onvervreembare roeping en interne bevoegdheid as kerk van Jesus Christus en ook op grond van sy reg tot vryheid van godsdiens.

### **Hoofstuk 2** ***Die ampte van die kerk***

#### 2.1 Algemene bepalinge

Artikel 3

3.1 Dienswerk is deelname aan die werk wat God die Vader in Christus deur sy Gees in die wêreld doen om Sy koninkryk te vestig.

3.2 Elke lidmaat is deur God tot diens in die gemeente en wêreld geroep.

3.3 Lidmate kan afgesonder word om op ’n besondere wyse in een of meer van die gemeente se bedieninge diensbaar te wees.

3.4 Die volgende ampte word onderskei om amptelik leiding te neem:

- Lerende ouderling of bedienaar van die Woord

- Regerende ouderling
- Diaken

3.5 Die ampte is gelykwaardig, maar word in opdrag en werk onderskei.

### Artikel 4

Niemand mag in die kerk van Christus in een van die besondere ampte dien sonder dat hy/sy

- op wettige wyse beroep (of verkies) is,
- die nodige approbasie verkry het, en
- bevestig is nie.

## 2.2 Die bedienaars van die Woord

### Artikel 5

5.1 Vir die toelating tot die bediening van die Woord word vereis:

5.1.1 ’n geskiktheid vir die amp;

5.1.2 ’n deeglike teologiese opleiding, en

5.1.3 die ondertekening van die legitimasieverklaring waarin die ondertekening van die Formuliere van Eenheid vervat is.

5.2 Die Algemene Sinode bepaal die vereistes vir die opleiding, die aard en die toesig daaroor en die plekke waar dit moet geskied.

5.3 Die sorg vir, asook die beheer en toesig oor die opleiding van evangeliedienaars word deur ’n kuratorium behartig.

5.3.1 Wanneer meer as een sinode om historiese of ander redes by ’n kuratorium betrokke is, reël die betrokke sinodes onderling die wyse waarop die kuratorium saamgestel word. Ander sinodes het die reg om op eie koste elk een verteenwoordiger in die kuratorium te benoem.

5.3.2 Die kuratorium is verantwoordelik vir die keuring, begeleiding, toesighouding oor, eksaminering en aanbeveling vir toelating tot die evangeliebediening van teologiese studente. Hierdie verantwoordelikhede kan namens die kuratorium deur (’n) kommissie(s) van die kuratorium behartig word.

5.3.3 Die raad van dosente is meer bepaald vir die akademiese opleiding van die studente verantwoordelik.

5.3.4 Een lid van die raad van dosente het met adviserende stem sitting in die kuratorium.

5.4 Ten opsigte van universiteite waar daar nie ’n teologiese fakulteit van die Nederduitse Gereformeerde Kerk bestaan nie, geskied die keuring, begeleiding

en toesighouding oor studente wat met die eerste fase van die opleiding vir die evangeliebediening besig is, deur 'n sinodale kommissie vir begeleiding wat deur die betrokke sinode benoem word.

5.5 Die kuratorium benoem 'n eksamenkommissie wat bestaan uit soveel lede as wat hy nodig ag uit bevoegde persone voorgelê aan die kuratorium deur die onderskeie sinodes en wat nie noodwendig lede van die kuratorium hoef te wees nie.

Die eksamenkommissie het as opdragte:

5.5.1 Die keuring en aanbeveling by die kuratorium van kandidate ná voltooiing van hul teologiese studies.

5.5.2 Die afneem van *colloquium doctum*.

## Artikel 6

Die verlening van ampsbevoegdheid as bedienaar van die Woord in al sy gestaltes (KO art. 9) of die wegneem daarvan geskied deur die Algemene Taakspan Regte namens die Algemene Sinode.

## Artikel 7

7.1 'n Bedienaar van die Woord vir 'n plaaslike gemeente word deur die kerkraad van die gemeente met goedkeuring van die gemeente en die ring, beroep. Voordat die beroepsbrief afgestuur word, moet

7.1.1 die goedkeuring van die gemeente deur afkondiging verkry word;

7.1.2 die Ring (of sy gevolmagtigde Kommissie) skriftelik bevestig dat daar aan al die kerklike vereistes vir die uitbring van die beroep voldoen is. Indien nie aan die vereistes voldoen is nie, word die beroep deur die Ring of sy gevolmagtigde Kommissie ongeldig verklaar.

7.1.3 besware teen 'n beroep of beroepene by die betrokke ring of ringskommissie ingedien word wat dit volgens die Bepalinge van die betrokke sinodale gebied hanteer.

7.2 Bedienaars van die Woord in diens van die kerkverband (Ring, Sinode of Algemene Sinode [sien Regl. 3: 2.3.1 en 2.3.2]) word deur die betrokke kerkvergadering of sy gevolmagtigde kommissie beroep. Voordat die Beroepsbrief afgestuur word, moet

7.2.1 die goedkeuring van die kerkverband verkry word deur bekendmaking van die beroep in Die Kerkbode, en

7.2.2 die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde skriftelik bevestig dat daar aan al die kerklike vereistes vir die uitbring van die beroep voldoen is. Indien nie aan die vereistes voldoen is nie, word die beroep deur die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde na die kerkvergadering terugverwys vir regstelling, of, indien nodig, die beroep ongeldig verklaar.

7.3 Die beroepsvergadering stel die beroepsbrief op.

7.3.1 ‘n Lid van die Ringskommissie, wat nie lid van die betrokke gemeente is nie, adviseer die kerkraad.

7.3.2 In gevalle van beroepe deur die kerkverband, word die advies deur die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde gegee.

7.4 Die beroepsbrief is die diensaanbod wat aan die hand van KO art. 9 die diensopdrag en na aanleiding van KO art. 13 die diensvoordele van die beroepene omskryf. In gevalle van beroepe deur die kerkverband, word die nodige aanpassings gemaak ten opsigte van die diensopdrag en diensvoordele.

7.5 Binne die raamwerk van die *Kerkorde* en die sinodale besluite van toepassing is die bepalinge in die beroepsbrief onderhandelbaar by oorweging van die beroep.

7.6 Na oorweging van die bepalinge van die beroepsbrief en enige onderhandelinge daaromtrent, word die diensooreenkoms waarvolgens die bedienaar van die Woord in diens van die gemeente of die kerkverband gaan tree, finaal opgestel.

7.7 Die finale diensooreenkoms met ’n gemeenteleraar word deur die Ring (of sy gevolmagtigde Kommissie) en in geval van ’n Bedienaar van die Woord in diens van die kerkverband deur die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde goedgekeur. Hierna word die finale ooreenkoms deur beide partye onderteken en kan die bevestiging plaasvind met in agneming van die ander vereistes vir bevestiging (sien KO art. 8).

7.8 Hierdie diensooreenkoms kan van tyd tot tyd gewysig word met instemming van beide partye en skriftelike goedkeuring van die Ring (of sy gevolmagtigde Kommissie) in die geval van ’n gemeenteleraar, en die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde in die geval van ’n leraar in diens van die kerkverband.

## Artikel 8

8.1 Die bevestiging van ’n gemeenteleraar geskied nadat:

8.1.1 die Ring (of sy gevolmagtigde Kommissie) skriftelik bevestig het dat aan al die kerklike vereistes voldoen is.

8.1.2 ’n Akte van demissie uit die vorige werkkring of in die geval van evangeliedienaars wat in ’n nie-kerklike betrekking gestaan het, ook ’n getuigskrif van eervolle ontslag en ’n attestaat uit die vorige gemeente aan die Ring of sy gevolmagtigde kommissie voorgelê en by die beroepende kerkraad ingedien is.

8.1.3 In die geval van proponente: moet die akte van legitimasie getoon word; moet ’n attestaat by die beroepende kerkraad ingelewer word, en geskied die bevestiging met oplegging van hande waarna predikantsbevoegdheid verkry word.

8.2 Die bevestiging van ’n leraar in diens van die kerkverband vind plaas nadat:

8.2.1 die betrokke Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde skriftelik bevestig het dat aan al die kerklike vereistes voldoen is;

8.2.2 ’n akte van demissie uit die vorige werkkring, of in die geval van evangeliedienaars wat in ’n nie-kerklike betrekking gestaan het, ook ’n getuigskrif van eervolle ontslag en ’n attestaat uit die huidige gemeente aan die Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde voorgelê is.

8.2.3 In die geval van proponente, moet die akte van legitimasie aan die Sinodale Regs-/Kerkordekommissie of sy gevolmagtigde voorgelê word en geskied die bevestiging met die oplegging van hande waarna predikantsbevoegdheid verkry word.

8.3 Dit is die verantwoordelikheid van die betrokke kerkvergadering in wie se diens die leraar/proponent is om onverwyld kennis aan die ATR te gee van enige verandering wat mag intree ten opsigte van standplaas en/of bevoegdheid.

## Artikel 9

9.1 Die fokus van die amp van die predikant is die bediening van die Woord (in al sy gestaltes) en van die sakramente, sowel as die toerusting van gelowiges vir die deelname van die kerk aan die werk van God in sy wêreld.

9.2 Die predikant is geroep om die Woord van God te bestudeer, onderrig daarin te gee en dit oral te verkondig; om die sakramente te bedien en om saam met en vir die gemeente te bid en ’n navolger van Christus te wees op so ’n manier dat ander hom/haar kan navolg.

9.3 Die amp van die predikant funksioneer binne ’n gemeente of as deel van dienswerk van die kerkverband in die wêreld.

9.4 In gemeentes aanvaar die predikant veral verantwoordelikheid vir die prediking en die bediening van die sakramente. Die predikant is, saam met die ander ampte, verantwoordelik vir:

- die diens van die gebede,
- eredienste,
- onderrig en toerusting,
- opbou van die gemeente,
- die gemeente se dienswerk in die wêreld,
- leiding en organisering van die gemeente,
- uitoefening van Christelike liefde en tug, en
- pastorale versorging.

Kerkrade onderskei, saam met die predikant, oor die wyse waarop dié roeping en verantwoordelikhede, in lyn met bepaalde begaafdhede, uitgeleef word en vervat dit in ’n diensooreenkoms.

9.5 Die predikant neem ook deel aan die gesamentlike bediening van die kerkverband in die onderskeie kerklike vergaderinge en ekumeniese verhoudings.

9.6 As deel van die dienswerk van die kerkverband aan die wêreld tref die kerkverband reëlings oor wyses waarop die predikant deelneem aan die werk wat God in Christus deur sy Gees in die wêreld doen.

## Artikel 10

'n Bedienaar van die Woord mag geen ampspligte (Artikel 9) uitoefen binne die grense van 'n ander gemeente sonder die toestemming van daardie kerkraad nie.

## Artikel 11

11.1 Predikante kan die kerkdiens slegs om ernstige en gewigtige redes verlaat. Hulle hou op om predikant te wees indien hulle hulle gemeente of werkkring in die kerkverband verlaat om 'n ander betrekking te aanvaar. Hulle kan egter vooraf van die ATR verlof ontvang om hulle bevoegdheid as proponent te behou.

11.2 Sodanige behoud van die bevoegdheid kan alleen verleen word indien die betrekking wat hulle aanvaar, 'n geestelike karakter dra wat regstreeks met die verkondiging van die Woord in verband staan en ten bate van die Nederduitse Gereformeerde Kerk geag word.

11.3 Indien daar ander gewigtige redes is, kan sodanige behoud van die bevoegdheid alleen verleen word indien die ATR, op grond van aanbevelings van die kerkraad en die ring, oordeel dat daar genoegsame *bona fide* redes is om 'n ander betrekking te aanvaar.

## Artikel 12

12.1 Predikante word vir die uitvoering van hulle amp of bediening deur 'n kerkvergadering (kerkraad, ring, sinode, Algemene Sinode) beroep en in diens gestel.

12.2 'n Predikant is, as geroepene van die Here deur Sy kerk, aan die Here én aan die betrokke kerkvergadering verantwoording verskuldig.

12.3 Die kerkvergadering gee aan die predikante die respek en ondersteuning wat hulle as geroepenes van die Here en sy kerk in staat kan stel om hulle amp en bediening effektief uit te voer.

12.4 Indiensneming en diensbeëindiging geskied deur die betrokke kerkvergadering soos bepaal deur die *Kerkorde* en ander geldende besluite.

12.5 Slegs persone wat die nodige ampsbevoegdheid het (vgl. KO art. 6) kan in 'n gemeente of in die kerkverband as predikant dien (vgl. voetnoot 1 by KO art. 3 en ook Reglement 3).

12.6 'n Predikant se dienste word met onmiddellike effek beëindig by verlies van ampsbevoegdheid ingevolge die Reglement vir die reëling van die bevoegdheid van predikante en proponente.

12.7 Die betrokke kerkvergadering, soos bepaal deur die *Kerkorde* en ander geldende besluite, kan die dienste van 'n predikant in die volgende gevalle beëindig:

12.7.1 op grond van wangedrag (vgl. *Kerkorde*, hoofstuk 5);

12.7.2 op grond van gebrekkige bedieningsvaardigheid of dienslewering;

12.7.3 op grond van die gemeente of kerkverband se bedienings- en bedryfsvereistes (insluitend finansiële onvermoë).

### Artikel 13

Die gemeente, kerkverband of instansie in wie se diens 'n bedienaar van die Woord staan, moet omsien na sy/haar geestelike, emosionele en fisiese behoeftes en beroepsontwikkeling en is verantwoordelik vir sy/haar lewensonderhoud (of in geval van deeltydse bediening vir die kontraktuele deel van die lewensonderhoud en toelaes).

### Artikel 14

Wanneer bedienaars van die Woord weens verswakte gesondheid of ouderdom of andersins uit die diens tree en as hulle daarvoor kwalifiseer, moet hulle toelae ontvang volgens die bepalinge van die betrokke reglement. Daar behoort ook voldoende voorsiening gemaak te word vir die weduwees en wese van die bedienaars van die Woord.

## 2.3 Ouderlinge en diakens

### Artikel 15

15.1 Ouderlinge en diakens onderskryf met hulle bevestiging deur hulle handtekening hulle instemming met die belydenis van die kerk.

15.2 Daar behoort 'n gereelde aftrede van ouderlinge en diakens te wees. Elke sinode bepaal die dienstermyn van ouderlinge en diakens.

### Artikel 16

16.1 Die amp of bediening van die ouderling is gerig op geestelike leiding, bestuur en toesig, en omvat:

16.1.1 die toerusting van lidmate vir hulle dienswerk;

16.1.2 die regering van die gemeente;

16.1.3 die doen van huisbesoek;

16.1.4 die uitoefening van opsig en tug;

16.1.5 waaksaamheid oor die suiwerheid van die leer;

16.1.6 medeverantwoordelikheid vir die kategetiese onderwys;

16.1.7 die roeping om ander na Christus te lei;

16.1.8 ander opdragte wat deur die kerkraad bepaal word in die lig van 16.1.

16.2 Die kerkraad bepaal met inagneming van 16.1.1 tot 16.1.8 die bedieningsverantwoordelikheid van elke ouderling

### Artikel 17

17.1 Die amp of bediening van die diaken is gerig op praktiese dienswerk. Dit begin in die erediens, en gaan vandaar uit na die gemeente en die wêreld waarin die lidmate leef. Die diakenamp omvat:

17.1.1 die toerusting van lidmate vir hulle dienswerk;

17.1.2 die opheffing, vertroosting en ondersteuning van almal wat in een of ander opsig barmhartigheidsdiens benodig;

17.1.3 die insameling en besteding van middele wat vir die diakonale werk nodig is;

17.1.4 die organisering en leiding van die barmhartigheidsbediening van die gemeente;

17.1.5 ander opdragte wat deur die kerkraad bepaal word in die lig van 17.1.

17.2 Die kerkraad bepaal, met inagneming van 17.1.1 tot 17.1.5, die bedieningsverantwoordelikheid van elke diaken.

## Hoofstuk 3 *Die vergaderinge van die kerk*

### 3.1 Algemene bepalinge

### Artikel 18

Daar is vier kerkvergaderinge: Kerkraad, Ring, Sinode en Algemene Sinode.

### Artikel 19

Die opsig oor, die regering van en die tug in die Kerk word aan hierdie vergaderinge toevertrou.

### Artikel 20

20.1 Hierdie vergaderinge het, elkeen na sy eie aard, ’n kerklike gesag deur Christus aan hulle verleen.

20.2 Die gesag van die ring oor die kerkraad is dieselfde as dié van die sinode oor die ring en van die Algemene Sinode oor die sinode.

### Artikel 21

Die kerkvergaderinge behandel sake vanuit kerklike perspektief, in die lig van die Woord van God en op kerklike wyse.

### Artikel 22

22.1 In meerdere vergaderinge word alleen die sake behandel wat daar tuis hoort of daarheen verwys is deur mindere vergaderinge en wat nie in mindere vergaderinge afgehandel kon word nie.

22.2 ’n Meerdere vergadering kan optree indien ’n kerkraad of ring nie meer bestaan nie of nie kan konstitueer nie.

### Artikel 23

23.1 Die besluite van vergaderinge of hulle gevolmagtigde kommissies is bindend, maar daaroor kan in appèl na ’n meerdere vergadering of die meerdere vergadering se gevolmagtigde kommissie gegaan word.

23.2 Lidmate, ampsdraers en amptenare van die Nederduitse Gereformeerde Kerk mag hulle nie tot die burgerlike hof wend in hulle beswaar teen ’n kerkvergadering se besluit(e) nie, voordat hulle nie éérs die kerklike middele tot hulle beskikking aangewend en uitgeput het nie.

### Artikel 24

Die handelinge van elke vergadering word daagliks met Skriflesing en gebed begin en met danksegging beëindig.

### Artikel 25

Elke vergadering moet ’n voorsitter hê wat verantwoordelik is vir die leiding en ordelike verloop van die vergadering, en ’n skriba wat die handelinge van die vergadering opteken.

## 3.2 Besondere bepalinge

### 3.2.1 Die kerkraad

### Artikel 26

26.1 Elke gemeente het ’n kerkraad aan wie die opsig oor, die regering van en die tug in die gemeente toevertrou is.

26.2 Die kerkraad bestaan uit die bedienaars van die Woord, asook die ouderlinge en diakens wat as kerkraadslede verkies is. Daar kan ook bedienaars van die Woord, ouderlinge en diakens wees wat nie in die kerkraad dien nie.

### Artikel 27

27.1 ’n Kerkraad mag desentraliseer en aan gedesentraliseerde kerkrade duidelik omskrewe bevoegdhede gee wat aan die ring vir goedkeuring voorgelê word.

27.2 Vir die behartiging van die besondere werksaamhede aan die onderskeie ampte verbonde, mag die ouderlinge en diakens gereeld afsonderlik vergader.

